# AS DIE VUUR KOM

DIE VERHAAL
VAN KWASIZABANTU

MC Kitshoff
HE Basson

## INHOUDSOPGAWE

# VOORWOORD

Kwasizabantu - hierdie Zoeloenaam was tot so ag jaar gelede vir die toevallige hoorder waarskynlik niks meer as vreemde klanke nie. Toe skielik het hierdie naam die middelpunt van belangstelling geword. Koerante, tydskrifte, boeke en die radio het begin om van Kwasizabantu te vertel. In die berigte is gehoor van 'n herlewing, wondergenesings, 'n opstanding uit die dood, besondere maniere van leiding van die Here, goddelike voorsiening en 'n groot aantal bekeerlinge. Groot en wye belangstelling is gaande gemaak. Mense van oor die hele land, selfs van oorsee, het begin stroom na Kwasizabantu.

Tussen die duisende besoekers wat reeds by Kwasizabantu besoek afgelê het, was daar hulle wat nie alleen wou kom vasstel wat gebeur het en wat geleer word nie, maar ook om te probeer beoordeel - met watter maatstaf dan ook. Ondersoeke, wissellende in omvang en diepe, is dan ook gedoen. Beoordelinge, wisselende in objektiwiteit en nugterheid, het gevolg. Verslae, inligtingstukke en ander geskrifte, wisselende in gebalanseerdheid en billikheid, is in die lig gestuur.

Botsende uitsprake het nie uitgebly nie. "Dit is duidelik dat daar geensins sprake kan wees van 'n herlewing onder die Zoeloes nie", lui een verslag. "Die Here het werklik die vensters van die hemel geopen en 'n oorvloedige seën oor hulle (die Zoeloes) uitgestort", getuig 'n ander navorser. Een verslag meen dat by Kwasizabantu daar 'n herlewingsatmosfeer "kunsmatig" geskep word, maar 'n artikelskrywer bestempel die aard van die gebeure daar as "baie na aan wat ons van die eerste Christene in die Bybel lees." In 'n artikel in 'n kerkblad vra die skrywer "of die Here nie miskien vir die kerk 'n boodskap wil bring deur middel van die herlewing in Zululand nie." 'n Groep teoloë van die Gereformeerde Kerk gaan nog verder en sê: "Ons as Gereformeerdes kan daar baie leer, maar kan nie alles wil oorneem nie." Hierteenoor staan die oproep deur 'n kerklike amptenaar van 'n ander kerk van gereformeerde belydenis wat waarsku teen deelname, propagering en ondersteuning van die Kwasizabantu-beweging. Uit dieselfde oord kom die tipering van Kwasizabantu as 'n plek van "emosionele byeenkomste" en waar die mense die indruk van "perfeksionisme" skep. Daar word dan ook tot hierdie slotsom gekom: "Die Charismatiese groepe sal hier tuis voel."

Duidelik is dit dat geen eenstemmigheid oor Kwasizabantu bestaan nie. Die oorsake van die teenstrydige is meer as een. Miskien is die vernaamste hiervan gebrekkige informasie, foutiewe interpretasie en die gebruik van eie-gemaakte norme by die beoordeling van die situasie.

Hierdie werkie wil probeer om 'n getroue weergawe van die verhaal van Kwasizabantu te gee. Afgesien van die beskikbare, maar beperkte bronne waaruit die voorgeskiedenis van Kwasizabantu saamgestel is, is die meeste inligting mondelings van die leiers op Kwasizabantu verkry en op band vasgelê. Ook van die ander medewerkers en lidmate se mededelings is gebruik gemaak. Eie waarneming sowel as kassetbande in voorraad by Kwasizabantu het gesorg vir verdere boustowee vir die verhaal van Kwasizabantu. Baie tyd is bestee om inligting uit verskeie oorde in te win en te kontrolleer.

Die hoofdoel is om te beskrywe wat gebeur het, maar met 'n beoordeling kan nie heeltemaal weggedoen word nie. Waar wel beoordelend te werk gegaan word, word probeer om, waar moontlik, dit volgens Bybelse norme te doen.

Die werkie word in die lig gestuur met die oogmerk om die waarheid te probeer dien, verwarring te verminder en, indien moontlik, iets vir die Koninkryk te beteken.

# 1 DIE VER BEGIN

Die verhaal van Kwasizabantu begin ver - ver in Duitsland, ver by die jaar 1808. In hierdie jaar is 'n pastorieseun in Noord-Duitsland gebore wat minder as vier dekades later die sleutelfiguur in 'n heilsame herlewing sou wees. Van hierdie herlewing in Duitsland loop die kronkelende, maar onmiskenbare spoor van die geskiedenis oor die heuwels en valleie van baie jare tot by Kwasizabantu in Zoeloeland.

## Die jeugjare van Louis Harms

Op 5 Mei 1808 in die kloosterstadjie Walsrode in die Hannovergebied van Noord-Duitsland is Georg Ludwig Detlef Harms gebore. Louis, soos hy daarna sou heet, het die eerste lewenslig gesien in 'n tyd van oorlogsrumoer en onrus op baie gebiede. Onheilspellend het die swaar stewels van Napoleon se soldate oor die stille Duitse velde gedreun. Ook op kerklike gebied was daar die rommelinge van teologiese twiste oor belydenisskrifte. Meer nog, reeds het die rasionalisme met sy koue verstandsgeloof sy ystergreep op die Christelike godsdiens verstewig om die geestelike warmte daaruit te pers.

Louis se vader, Hartwig Harms, die Evangelies-Lutherse predikant van Walsrode, het ook nie ontkom aan hierdie nuwe onevangeliese en onlutherse gees wat besig was om die kerk te deurwaai nie. Weliswaar het hy die Bybel as die Woord van God beskou, maar saligheid deur geloof alleen, een van die grootste evangeliewaarhede wat deur Luther herontdek is, het Hartwig Harms nie verkondig nie. Altyd maar het hy sy gemeente die noodsaaklikheid van pligsvervulling ingeskerp. Om te doen wat goed, reg en skoon is, was vir hom genoeg. Ofskoon die lewe van sy vader 'n toonbeeld was van wat hy verkondig het, het die jong Louis nooit by sy vader iets van die nuwe lewe in Christus verneem nie. Met gestrengheid is die godsdiens beoefen. So bang was die vader vir vormgodsdiens dat daar selfs geen huisgodsdiens gehou en geen tafelgebed gehoor is nie. Min het die vader besef dat 'n onberispelike godsdiens sonder die geloof in Christus ook vormgodsdiens is wat met verloop van tyd 'n weerstand by sy seun sou opwek.

In 1817, toe Louis nege jaar oud was, is sy vader na Hermannsburg verplaas, 'n vredige boeredorpie naby Celle op die Lüneburg-heide in die provinsie Hannover. Louis se eerste onderrig het hy van sy vader self ontvang, maar op sewentienjarige leeftyd, nadat hy volle lidmaat van die kerk geword het, is hy na die gimnasium in Celle. Gou het dit geblyk dat hy 'n besondere skrander leerling was. Hierna, om te voldoen aan sy vader se verlange, is hy na die Universiteit van Göttingen om vir predikant te studeer.

Teen hierdie tyd, ongeveer 1828, het die rasionalisme hoogty gevier. Met sy kritiese gees, maar soekende siel, het Louis Harms die teologiese denke van die Göttingense professore as nuttelose arbeid ontmasker. Die verstandsteologie kon die lig nie bring in sy geestelike duisternis nie. Die nag het slegs donkerder en eensamer geword. Geen wonder is dit dan dat hierdie soeker na lig, waarheid en warmte, sy rug op die teologie wou draai nie. Selfs kon hy nie meer aldag aan die bestaan van God glo nie. Alleen maar die diepe teleurstelling van sy vader oor sy seun se voorneme om die teologie vaarwel te roep, het Louis sy studies laat hervat.

Met sy terugkeer na Göttingen het die innerlike stryd in hewigheid toegeneem.

Louis het verlang dat die lewende God, die God van wie hy niks in die teologie leer nie, Homself op een of ander manier aan hom sou bekendmaak. Al het daar vormende invloede van sy ouerhuis en sy vader se prediking uitgegaan, het sy lidmaatskap van die kerk en sy teologiese opleiding hom niks merkbaar nader aan God gebring nie. Geestelik het dit hom koud gelaat.

Laat een nag, gedurende die laaste studiejaar, het Louis biddend oor sy Bybel gebuig: "Here God, as u bestaan, en die Lutherse Kerk die regte leer van u en u Seun het, maak my u wil bekend en gee my lig en helderheid." Dan lees hy Joh 17:3: "En dit is die ewige lewe dat hulle u ken, die ewige en waaragtige God, en Jesus Christus wat u gestuur het." Plotseling is dit vir hom asof uit hierdie woorde 'n helder lig skyn, helderder as die lamplig op sy tafel. Daardie nag was sy stryd verby. Soos vir 'n Jakob het die son vir hom opgekom toe hy by Pniël, die plek van worsteling, verby was. Daardie nag het hy die goddelike seën, saligheid en sekerheid gevind.

## Herlewing op die Heide

Met sy studies agter die rug en die eindeksamens met lof geslaag, word Louis Harms leraar in Lauenburg, 'n klein stadjie op die oewer van die Elbe.

Gedurende sy negejarige verblyf daar was sy bediening en lewe 'n sprekende bewys van die groot genade van God in sy lewe. Gou het hy die middelpunt van 'n groepie toegewyde lidmate geword. Deur sy brandende ywer vir Christus en sy liefde vir mense, is baie lewens tot die koninkryk van God toegevoeg. Met die koudheid uit sy lewe gedryf, het sy hart ook vir die sendingsaak warm begin klop. Ontsteld omdat hy self niks doen om sendingwerk te bevorder nie, het hy begin om sendinglektuur te versprei en sendingbyeenkomste te hou. In 1834, net na die eerste sendingbyeenkoms, is 'n hulpsendingvereniging gestig met Harms in die leidende rol. Soos die geloofslewe in Lauenburg verlewendig is, het die belangstelling in die sending groter en daadwerkliker geword. Ook toe Harms in 1840 na Lüneburg is, het hy daar met sy ryke gawes, evangeliese prediking en warm hart groot belangstelling vir die Woord van die Here en vir die sendingsaak wakker gemaak. Die eerste tekens van die herlewing op die Lüneburg-heide het verskyn.

Op 2 Desember 1844, veertien jaar nadat hy sy teologiese opleiding voltooi het, het Louis Harms hulpprediker van sy bejaarde en sieklike vader in Hermannsburg geword. In hierdie dorp, deur Louis Harms self geloof as die lieflikste dorp in die Lüneburg-heide, het daar spoedig 'n heilryke herlewing ontstaan soos Noord-Duitsland nog nie voorheen beleef het nie.

Deur sy kragtige, maar eenvoudige en skriftuurlike boodskappe, het die mense van Hermannsburg en omstreke begin stroom na die dienste. Dit was asof hulle geestelik honger was en nie genoeg van die Woord kon kry nie. Die Sondae wat eers in onverskilligheid en met plesier deurgebring is, het in der waarheid die dae van die Here geword. Die Woord van die Here is gelees en oordink, by die kerkdienste was dit altyd stampvol, selfs die katkisasie-onderrig Sondagmiddae is deur duisende bygewoon. Namate die kerk voller geword het, het die drink- en plesierplekke leër geword. Gedurig was daar maar mense by die pastorie wat meer lig oor die Bybel en die weg tot saligheid wou hê. Skuldbelydenis en bekering was daaglikse gebeure. Die Bybel en gebed het weer die ereplek in die huis gekry, terwyl in die daaglikse wandel die vrug van die Gees gesien is.

Wat in Hermannsburg aan die gebeur was, was niks minder as 'n geestelike herlewing deur die Heilige Gees self bewerk nie. 'n Oorge-

gewe prediker, innige gebed en eenvoudige Skrifverkondiging was die middele wat God daartoe gebruik het. Talle bekerings en toegewyde lewens was die vrug van die heilryke herlewing. Hiermee het Hermannsburg 'n stad op 'n berg geword. Van naburige plekke het mense gekom en die seën van die evangelie ontvang. Maar die lig wat in hierdie dorp aangesteek is, het nog wyer uitgestraal. Dit het verre heidenlande bereik, ook Zoeloeland aan die suidpunt van Afrika. En die middel hiertoe was 'n sendinggenootskap wat Louis Harms in Hermannsburg in die lewe geroep het.

## Die Hermannsburgse Sendinggenootskap

Na 'n geseënde Pinkstertyd in 1845 het bydraes vir die sending sterk vermeerder. Ook jongmanne het hulle kom aanmeld vir diens in die heidenlande. 'n Hulpsendingvereniging is gestig om die Noord-Duitse Sendinggenootskap te ondersteun, maar in 1849 het die vereniging selfstandig begin funksioneer as die Hermannsburgse Sendinggenootskap. Gegrond op die belydenis van die Evangelies - Lutherse Kerk, wou hierdie genootskap onafhanklik werk, maar steeds in voeling met die breër kerk bly.

Die opwek van sendingbelangstelling en insameling van fondse vir die sending was nie die enigste oogmerke van die Hermannsburgse Sendinggenootskap nie. Een van die groot doelstellinge was om jongmanne wat nie by ander opleidingsinrigtings plek kon kry nie, voor te berei vir diens op die sendingveld.

Van alle kante is Louis Harms afgeraai om met 'n opleidingskool vir sendelinge te begin. Hoe kan 'n onbekende en arm dorpie soos Hermannsburg dit tog waag om so iets aan te pak? is gevra. Sendingwerk was egter vir Harms geloofswerk. Hy het altyd gesê dat wanneer die werk van die Here gedoen word, daar geen kwellinge oor geld hoef te wees nie, want die Here voorsien tog self.

In hierdie gees het hy 'n plasie met 'n groot boerewoning daarop aangekoop, alhoewel hy toe nog bittermin geld gehad het. Vir niemand het hy geld gevra nie; net aan die Here het hy die behoeftes bekendgemaak. Binne 'n jaar was die plasie klaar betaal.

Op 13 Oktober 1849 kon die eerste kwekelinge, twaalf van hulle, met hul opleiding begin in die boerewoning wat in 'n skool en koshuis omskep is. Theodor Harms, broer van Louis, was huisvader en dosent. Na vier jaar van deeglike opleiding in die teologie, talle praktiese vakke en allerlei handewerk, word die eerste groep sendelinge op 16 September 1853 georden. Die Hermannsburgse Sendinggenootskap se eerste sendelinge was gereed om die wêreld in te gaan.

## Sendingwerk in Suid-Afrika

Minder as twee weke nadat die eerste sendingstudente afgestudeer het, is nog 'n grootse onderneming van Louis Harms met sukses bekroon - die bou van 'n skip! Nadat aanvanklik nie daarin geslaag is om 'n skip te vind wat die nuwe sendelinge na Afrika kon neem nie, het Harms self 'n skip laat bou. Op 27 September 1853 is die nuwe skip van ongeveer 170 ton, die Kandaze, dan ook in gebruik geneem. Die naam van die sendingskip, ontleen aan Hand 8:27, wou daaraan herinner dat die vaartuig vir Afrika bestem was. Vir die daaropvolgende twintig jaar sou dit dan ook tussen Europa en Afrika vaar.

Op 20 Oktober 1853 vertrek die Kandaze met ag jong sendelinge en ag koloniste op sy eerste vaart. Hul bestemming was die Galla-volk in Oos-Afrika. Ses maande later bereik hulle Mombassa. Die deure na die Gallas was egter gesluit: Sultan Said, heerser oor Oos-Afrika, wou hulle geen verlof gee om die land in te gaan nie. Die Kandaze moes terugdraai. Die sendelinge en koloniste is egter nie terug Duitsland toe nie, maar na Natal waar hulle ook op hulle heenreis

na Mombassa, aangedoen het. Dieselfde sendeling van die Berlynse Sendinggenootskap, Wilhelm Posselt, wat hulle toe ontvang het, het die teleurgestelde Hermannsburgers nou weer onder sy vriendelike sorg geneem.

Bekend met die roepende nood onder die heidene in en om Natal, raai Posselt die Hermannsburgers aan om onder die Zoeloes te gaan werk. Toe hulle hul weg hiertoe oop sien, help Posselt hulle ook om 'n stuk grond vir hul eerste sendingstasie te bekom. Vir hierdie doel is die plaas Perseverance, nie ver van Greytown nie, in die Natalse Middellande, van die Duitse bankbestuurder, Karl Behrenz, aangekoop.

Op 19 September 1854 het vier swaarbelaaide ossewaens met die sestien uitgestuurdes van die Hermannsburgse Sendinggenootskap op Perseverance aangekom. Hul weeklange reis van Durban af is beëindig. Alhoewel die naam van die plaas tiperend sou wees van die volharding van die sendelinge in daardie wilde wêreld, het hulle hul eerste sendingstasie Neu Hermannsburg genoem. Hiermee wou hulle seker allereers die vreugde en seën wat hulle by Hermannsburg in Duitsland ervaar het in herinnering roep. In die naam lê tog ook die verlange dat die nuwe Hermannsburg 'n bron van ryke seën sou wees.

Die seën op die nuwe sendingveld het nie uitgebly nie. Met Hermannsburg as sentrum en hoofsendingstasie in Suid-Afrika, groei die werk so mooi dat daar teen die einde van die negentiende eeu reeds twintig sendingstasies, drie en dertig buiteposte en tagtig preekplekke was wat deur drie en twintig sendelinge en sestig medewerkers bedien is. Inderdaad het die ryke seën eens uitgestort op die gemeente van Hermannsburg op die Lüneburg-heide, verder en verder gevloei. Ook Natal en Zoeloeland het die lewegewende en vernuwende krag daarvan ondervind.

## Die opbloei van Duitse gemeentes

Een van die ongewone vrugte van die Hermannsburgse Sendinggenootskap se arbeid in Suid-Afrika was die stigting van Duits-Evangelies-Lutherse gemeentes. Die sendelinge het nie net na die Zoeloes gegaan nie, maar ook die Duitssprekendes besoek en met die evangelie bedien. Louis Harms het immers gesê dat die bekering van die Blankes ook vir die heidene groot seën inhou.

Die gemeente Hermannsburg het reeds sy ontstaan in 1854 gehad toe die sestien ongetroude uitgestuurdes wat saam gewoon en gewerk het, 'n huisgemeente gevorm het. 'n Paar jaar later is 'n aantal bruide uit Duitsland gestuur om die eensaamheid en heimwee te help verdryf. Deur verdere groepe sendelinge en koloniste sowel as deur geboortes, het die getal Evangelies-Lutherse lidmate snel toegeneem. Met die vermeerdering van die Evangelies-Lutherse lidmate in Natal, het hoe langer hoe meer gemeentes tot stand gekom. In 1911 is al hierdie gemeentes saamgesnoer in die Hermannsburgse Duits-Evangelies-Lutherse Sinode van Suid-Afrika.

Een van hierdie gemeentes was Lilienthal. Duitse boere in die omgewing van die huidige New Hanover wat vanweë die ver afstand nie gereeld by die eredienste kon kom nie, het die behoefte aan 'n eie kerkgebou begin voel. In 1898 is 'n stuk grond vir die nuwe gemeente deur 'n oud-Hermannsburger geskenk en tien ander boere het begin met die bouwerk. Op 1 Februarie 1899 toe die kerkie ingewy is, is die sendeling, Carl Ohlhoff, ook as predikant van die nuwe gemeente Lilienthal bevestig.

Gedurende die jare 1945 tot 1950 was Anton Engelbrecht die leraar van Lilienthal. Sy bediening daar het 'n belangrike bydrae gelewer as wegbereiding vir die werk van Kwasizabantu.

# 2 DIE WEGBEREIDING

ŉ Groot gebeurtenis, ŉ besondere beweging, ŉ stuk diepgrypende geskiedenis - dit alles is nooit die produk van een persoon se arbeid nie. Daar is die wegbereiders, die vormgewers, die medewerkers. Hulle, saam met soveel stille en dikwels onbekende werkers, vorm die skakels in die verhaal van die gebeurtenis of beweging. Een van die skakels in die verhaal van Kwasizabantu is die persoon, lewe en werksaamheid van Anton Engelbrecht, sendeling en predikant.

## Die jeugjare van Anton Engelbrecht

Anton Engelbrecht se grootvader, Johann Detlef Engelbrecht, het in 1861 met die Kandaze na Suid-Afrika gekom en op Ekombela by Paulpietersburg as sendeling begin werk. Dikwels was ŉ os sy rydier wanneer hy die blye boodskap na die Zoeloes uitdra. Anton se vader, Johannes Albrecht, het egter nie in die sendingspoor gevolg nie, maar was ŉ boer aan die Pongolarivier naby Paulpietersburg. Hier op Braunschweig is Anton gebore en hier het hy as plaasseun opgegroei.

By alles wat sy ouers, getroue kerkgangers, ook al vir hom gegee en gedoen het, het hulle nooit die weg na Christus, en Christus as die Weg, vir hom verduidelik nie. Eintlik kon hulle ook nie. Sy moeder Mathilda, het immers self haar lewe lank geworstel met die vraag: "Wat moet ek doen om die ewige lewe te kry?" Die dreigende verdoemenis het haar steeds in die oë gestaar. Vir haar was God alleen maar ŉ gestrenge en heilige regter. Sy vader weer wou nie of kon nie sy kinders se vrae oor die godsdiens beantwoord nie. Kort en klaar was sy reaksie: "Gaan vra die predikant!"

Behalwe dat hy dit nooit sou waag om iets vir die predikant te vra nie, het die leraars vir wie Anton gehoor preek het, ook nie duidelikheid gebring nie. Een het dit beklemtoon dat daar tog moet vasgehou word aan die Lutherse tradisie, sy kategismus en kerkorde, maar bo alles moet in die doop en die nagmaal die anker gevind word. As ŉ ander prediker egter weer kom sê dat die kennis van die Woord "inwendig" moet wees en nie "uitwendig" nie, is die verwarring by die jong Anton byna volkome. Weliswaar het hy geweet van die bybelse belofte van vergiffenis op belydenis, maar die versekering van die vergewing van sy eie sondes kon hy net nie smaak nie.

Hoe langer hoe meer het die onsekerheid tot ŉ vrees by Anton uitgegroei, vrees vir die vreeslike Regter wat enige oomblik kon verskyn om te oordeel. Soos vir Louis Harms ŉ eeu tevore, het ook Anton die dag toe hy lidmaat van die Evangelies - Lutherse Kerk geword het, homself nog steeds in die koue bevind. Bo sy bed het Eseg 16:60 hom elke dag vanuit die kaart wat hy by sy bevestiging as lidmaat ontvang het, toegeroep: "Maar ek sal die verbond weer laat geld wat Ek met jou in jou jeug gesluit het." Van die innige verbondsverhouding tussen God en mens waarvan hierdie teks praat, het hy nog niks begryp nie, wat nog te sê ervaar.

Al het Anton Engelbrecht nog nie die verlossingsboodskap van die Bybel reg verstaan nie, het hy tog besef dat die heiden ook die Woord moes hoor. By die huisgodsdiens soggens en saans het sy vader immers die gebed herhaal dat die heidene hulle mag bekeer en tot saligheid kom. Al was hierdie gebed wat deur Anton se voorouers uit Duitsland gebring is nie altyd met vuur en verlange gebid nie, het dit tog nie by hom verbygegaan nie. As jong boer het hy dan ook met ŉ skool vir die Zoeloes op sy vader se plaas begin en vir hulle die Lutherse kategismus geleer. Met die Bybel in die hand, het hy een keer per week ook die omliggende Zoeloekrale be-

soek. Die ywer was reeds daar, maar die kennis van God self het nog by Anton Engelbrecht ontbreek.

Skielik op 'n dag het 'n Paaspreek 'n nuwe wending in die boerseun se lewe gebring. "Waar is die jongmanne wat bereid is om met die Paasboodskap na die heidene te gaan?" vra die prediker. En vir Anton voel dit asof die spreker se soekende oë stip op hom gerig is. Hierdie uitdagende vraag wou hom daarna nie loslaat nie. Hy kon geen rus vind nie. In die middel van die nag steek hy die kers op en lees van Moses se roeping, maar ook van sy onwilligheid. In Eks 4:14 lees Anton: "Toe word die Here kwaad vir Moses." Vrees pak hom beet, die vrees vir die toornige God. Hy sal sendeling word om die goddelike woede te ontwyk. En wie weet, miskien vind hy die vrede as hy voltyds in die diens van die Here staan, die vrede waarna hy so verlang.

## Vorming vir die evangelieverkondiging

Nie baie dae hierna nie, is Anton Engelbrecht op 'n skip met Duitsland as bestemming. By die Hermannsburgse sendinginstituut wat Louis Harms in 1849 in die lewe geroep het, sou hy hom gaan bekwaam vir die bediening. Maar op die skip was die Here reeds besig om hom in die geestelike waarhede in te lei. Die rustige in kinderlike vertroue van 'n Duitse Baptiste-predikant maak 'n onuitwisbare indruk op sy gemoed. Aan 'n toegewyde vrou wat hom vra of hy die Here Jesus ken en liefhet, moes hy die antwoord skuldig bly. Buitendien, so het hy gedink, om soos daardie mense met Jesus Christus te koop te loop, grens tog aan ekstremisme. Nee, daarmee wou hy hom nie besig hou nie. Studeer, dit is sy begeerte. As hy dan afgestudeer is, vlytig werk, goed preek en getrou die sakramente bedien, sal God tog ook vir hom genadig wees. Met hierdie gedagtes en die vooruitsig dat hy as evangeliebedienaar tog ook 'n belangrike man in 'n gesagsposisie sal wees, is dit net asof daar weer 'n bietjie vreugde in die beker van sy sombere bestaan geskink word.

Met inset van alle kragte het Anton Engelbrecht hom op sy studie gewerp. As skitterende student het die studies wat oor sewe jaar gestrek het, vir hom weinig probleme opgelewer. Hy het goed sy weg gevind deur die doolhof van Duits, Latyn, Grieks, Hebreeus, Engels, Wiskunde, Musiek, Natuurwetenskappe en die teologiese vakke soos Ou en Nuwe Testament, Dogmatiek, Kerkgeskiedenis, Sendingwetenskap en Praktiese Teologie.

Al sy kennis en akademiese prestasies kon egter nog nie sy verlange na gemoedsrus stil nie. Dikwels het 'n verpletterende gevoel van moedeloosheid hom oorval. Terugskouend op daardie sewe jaar in die buiteland moes hy erken dat hy baie geleer het, maar dat hy geestelik hongerder huis toe gaan as wat hy gekom het. Sy hoop om God by Louis Harms se sendinghuis in Hermannsburg te vind, het beskaam. Sy hoof is gevul, maar sy hart het leeg gebly. Erger nog, niemand het ooit vir hom gesê dat alles eintlik sinloos is as sy lewe nie in harmonie met die Here is nie. Uit hierdie getuienis van Engelbrecht self kan mens dan nie anders nie as om af te lei dat die vuur wat in die tyd van Louis Harms in Hermannsburg aangesteek is, 'n driekwarteeu later, toe Engelbrecht daar gestudeer het, reeds sy evangeliese warmte verloor het.

Na voltooiing van sy studie wou sommige hê dat Engelbrecht in Duitsland moes bly. Hy kon tog nie sy kennis en talente op die Swartes in Afrika gaan verspil nie, is gesê. Hy was egter oortuig hy moes terug na Afrika, al was dit dan sonder vreugde en met 'n koue hart.

## Sendeling in Zoeloeland

Met die toga oor die saal en die nagmaalsbenodigdhede in die saalsak, is 'n sendeling op weg om iewers die Woord en sakramente te gaan be-

dien. Die sendeling is Anton Engelbrecht, afgestudeerde van Hermannsburg, Duitsland, wat teen die einde van 1934 by Esibongweni, tussen Vryheid en Melmoth, begin werk het. Soos sy oupa, deurkruis ook hy die heuwels en valleie van Zoeloeland; darem nie meer op 'n os nie, maar te perd. In die kerkie op die sendingstasie waar die toringklok huiwerend roep, bring die sendeling die boodskap. Ook op die buitepos waar die ploegskaarklok aan die doringboom klaend roep wanneer dit geslaan word, word die saad gesaai.

Twaalf jaar lank was Engelbrecht sendeling in Zoeloeland. Met volharding het hy die evangelie gebring, die sakramente bedien, boetedoening aangehoor, vryspraak gegee, lidmate bevestig, probleme aangehoor en sonder einde die tug toegepas. Hy was taamlik tevrede; hy het die gemeente stewig in sy hand gehad!

Donker en droewe dae het Engelbrecht en sy vrou op die eensame sendingstasie geken. Of hulle ooit gedurende die kommervolle tye gebid het? Baie jare daarna moes Engelbrecht in eerlikheid erken: "Werklik bid, kon ek toe nog nie, behalwe in my toga by die kerkdiens. Maar dit was geen gebed uit die hart nie." Ook volgehoue en selfvergetende arbeid in die sendingveld kon nie die regte verhouding tussen die mens en God teweegbring nie.

## Leraar op Lilienthal

Tydens sy bediening in Zoeloeland het harde werk en groot spanninge Engelbrecht se gesondheid so afgetakel dat hy verplaas moes word. In 1945 word hy predikant van die Duits-Evangelies-Lutherse gemeente van Lilienthal in Natal.

In die nuwe gemeente het Engelbrecht weer eens met ywer begin werk. Kragtige prediker wat hy was, het hy na 'n aanvanklike huiwering om die gemeente teen te gaan, geen blad voor sy mond geneem nie. Onverbloemd en onverskonend het hy teen die sondes in die gemeente begin preek. Sonder pyn en wroeging was dit nie, want altyddeur het hy geweet dat sy eie lewe nie reg voor God is nie. Maar hoe skrynender hierdie wete, hoe skerper die prediking teen sonde. Ook hy self word aangekla deur die Woord. Hy besef: As die Bybel regtig God se openbaring is, is hy 'n verlore mens. Dit word vir hom smartlik duidelik dat die Bybel van 'n lewe praat waarvan hy en sy gemeente niks weet nie.

Na drie jaar op Lilienthal het die las van die gemeente, gevoeg by die gewig van die persoonlike spanninge, vir Engelbrecht net te veel geword. Hy wou sy amp neerlê, sy toga ophang. Maar die Here het ingegryp deur 'n boek wat 'n gelowige aan hom geleen het. Dit was 'n lewensbeskrywing van pastor Modersohn met die titel: Er führet mich auf rechter Strasse. Daaruit word dit vir Engelbrecht glashelder duidelik: Wat hom ontbreek, was niks minders as 'n persoonlike vernuwing deur Christus self nie.

Sy probleem kon Engelbrecht nou sien, die oplossing ook, maar hoe sy lewe verander moes word, was nie duidelik nie. Moes hy meer bid? Ja, maar hy kon nie, as net maar "ampshalwe" nie. Of moes hy meer die Bybel lees? Die sekerheid oor die weg van saligheid kon hy, 'n leraar, nie vind nie. Een sekerheid het hy egter gehad - as hy die bybelse lewe nie kry nie, wil hy nie langer predikant bly nie.

Met sy gesondheid afgetakel deur druk van buite en binne, besoek hy die dokter. Die geneesheer, 'n Jood, se opmerking dat dit tog opvallend is hoe vol spanninge baie van die Christene is, en hoe bang vir die dood, was net 'n verdere bevestiging vir Engelbrecht dat ook sy eie Christenskap so goed as waardeloos is.

## Nuwe lewe breek deur

Alhoewel Engelbrecht op advies van die dokter vir enige weke sou gaan rus, het hy besef dat sy probleem meer geestelik as fisies was. Dit was die onrus, onsekerheid en ongelukkigheid wat hom afgebreek het. Daar moet tog iewers iemand wees wat hom kan help, het hy gedink. Soek sal hy hom, maar indien hy geen helper vind nie, sal hy as predikant bedank. Dan onthou hy van iemand, ver langs familie van hom, wat nogal 'n opskudding veroorsaak het deur te beweer dat hy 'n "bekering" gehad het! Na daardie ervaring het hy 'n evangelis geword. Dit is by hierdie evangelis, Herman Hambroek, wat Engelbrecht wou uitkom.

In Pretoria spoor Engelbrecht die evangelis op, maar koester uit die staanspoor uit geen hoë verwagtings nie. Wat kan iemand met so min kennis tog vir hom leer? Rustig begin Hambroek egter uit die Woord lees, vertel van die wedergeboorte en van die mens wat na Christus moet kom in kinderlike geloof. Dan bid hy vir Engelbrecht so eg soos 'n kind wat met sy vader praat.

Op die derde dag van Engelbrecht se besoek aan die evangelis, het die lig skielik helder deurgebreek toe Christus met hom uit Joh 6:37 praat: "Ek sal hom wat na my toe kom, nooit verwerp nie." In kinderlike eenvoud het hy dit gehoor, verstaan en aangeneem. Op daardie middag in 1948, na vyftien jaar in die bediening, kon ook hy met oortuiging en vreugde getuig: "Ek is 'n kind van God!"

Terug in die gemeente Lilienthal, het Engelbrecht die nuutgevonde boodskap met gloed begin verkondig. Nie alleen kon mens sien en hoor dat hy 'n ander mens is nie, maar daar was 'n nuwe krag in sy prediking. Baie lidmate, ook van die getrouste kerkgangers, het hul verlorenheid erken en hul verlossing by Christus gevind. Die nuwe lewe wat die leraar gevind het, word nou ook merkbaar by die lidmate. 'n Geestelike ontwaking, 'n herlewing, baan sy weg deur die gemeente. Die kerkgebou raak op Sondae tot oorlopens toe vol; daar is bekerings en toewydings; daar is belangstelling vir die Bybelstudiebyeenkomste; daar is nuwe lewe!

## Stryd en skeiding

Die nuwe lewe in die gemeente Lilienthal kon nie anders as om die teenstand wakker te roep nie. Vir meer as een was dit iets ongehoords dat hul predikant tot bekering gekom het! So het hy dit tog self van die kansel af gesê! Baie lidmate begryp dit nie. Hul predikant was tog geen rou heiden nie. Heidene het die bekering nodig, tog nie kerkmense nie, so meen hulle. 'n Stryd begin woed in die gemeente. Die tweespalt word groter. Terwyl die bekeringe vermeerder, die toewyding verinnig en daar by baie die verlange is om volgens die wil van God te leef, vermeerder ook die verdagmakery en teenstand. "'n Nuwe sekte", "nuwe vroomheid", "geesdrywery" en "perfeksionisme" was van die strydwoorde wat na Engelbrecht en sy aanhangers geslinger is. Van die kant van die kerkbestuur het ondersoeke gevolg na die leer en handelwyse van die predikant van Lilienthal. Hulle kon geen rede vir enige tugstappe vind nie. Intussen het die Gees van die Here voortgegaan met sy werk in die gemeente. Ten spyte van die agterdog en teenstand, was dit tog geseënde dae.

Nog 'n stryd het ontbrand, hierdie keer 'n gewetenstryd. Na 'n vraag deur 'n doopouer of die water by die doop regtig die wedergeboorte bewerk soos geleer word, het die innerlike stryd by Engelbrecht begin. Kan hy nog langer sy ordeningsbeloefte hou dat hy alleen maar die leer van die kerk waaraan hy behoort, sal verkondig? So leer die kerk tog: Die doop bewerk vergewing van sondes, verlos van die dood en duiwel en gee die saligheid aan almal wat glo. Kan hy dit net so verkondig? Indien nie, durf hy nog langer predikant bly?

Weer eens word hy deur angs en nood bevange by die gedagte dat hy die gemeente sal moet verlaat. Maar ook dan nog, dit weet hy, sal die Here voorsien.

Anton Engelbrecht verwerf spoedig bekendheid as evangeliese prediker. Dikwels is hy genooi om dienste te hou. Ook sy broer nooi hom na Noord-Rhodesië, die huidige Zambië. Daar hou hy etlike Bybelstudies en dienste - sommige ook in Afrikaans. Die Heilige Gees werk kragtig en baie vind die Here as Verlosser. Ook siekes word genees. Deur die oortuigingskrag van die Heilige Gees het mense die goed wat hulle by die kopermyne gesteel het, terug begin bring. Tot die stomme verbasing van die mynbestuur is so baie goed teruggebring dat gebrek aan pakplek die probleem geword het!

Terug van die geseënde besoek, moes hy rekenskap gee van die gebeure in die noorde. Die breër kerkbestuur het glad nie genoeë geneem met sy Bybelstudiebyeenkomste buite sy gemeente nie. Met die bekeringsinhoud daarvan was hulle ook nie gelukkig nie. Verder was hulle baie ontstig dat hy in 'n ander taal as Duits gepreek het.

Die gewig van allerlei faktore het nou swaar op Engelbrecht begin druk. Daar was die krag van die teenstand in die gemeente, sy eie gewetenskonflik oor sekere punte van die kerkleer, asook die afwysende houding van die kerkbestuur. Hierdie laste het te swaar begin lê en Engelbrecht het geen ander uitweg gesien as dat die paaie moes skei nie. Die band met die Evangelies-Lutherse Kerk waaraan hy 25 jaar verbonde was, is dan ook losgemaak. Die hartseerafskeid van die gemeente van Lilienthal was maar net die bewys van die wrede werklikheid van die breuk wat geslaan is. Nou was Engelbrecht en sy gesin kerklik ontheemdes, mense sonder huis of haard. In Pretoria sou hy 'n tuiste en 'n werk probeer vind.

## Bybelskool in Pretoria

Na Pretoria het Engelbrecht se weg gelei. In Pretoria het Anton Engelbrecht, sy broer en die evangelis Hambroek "vrye evangeliseringswerk" begin doen, o.a. deur dienste en Bybelstudiegroepe. Maar soos in Lilienthal het die teenstand nie lank uitgebly nie. Die groepie se "buitekerklikheid" het gemoedere gaande gemaak en deure laat toegaan. Tog was die werk nie sonder vrug nie.

Van die mense wat deur die ywer van Engelbrecht tot bekering gekom het, sommige toe hy nog predikant op Lilienthal was, wou graag vir die Here werk. Om in die behoefte aan skoling te voorsien, begin Engelbrecht in 1951, soos Louis Harms in Hermannsburg 'n eeu tevore, met 'n Bybelskool in Pretoria. Een van die doelstellinge was wel die opleiding van sendelinge en evangeliste, maar dan moes daar nie, soos hy dit self in Duitsland ondervind het, slegs kopkennis meegedeel word nie. Nee, die Bybelskool moes 'n plek wees waar die Bybel as Woord van God geleer en daarvolgens geleef word. Dit is duidelik dat Engelbrecht wou waak teen die soort opleiding waar so dikwels oor die Bybel gepraat word, maar die Woord van die Here self nie geleentheid gegee word om die studente aan te spreek nie. Terwyl hulle studeer, moet hulle ook gestig word. Al kom hulle uit soveel verskillende families, moet hulle daar die huislikheid, warmte en eensgesindheid van 'n geestelike familie ervaar.

Vir Engelbrecht en sy medewerkers was hierdie Bybelskool niks minder as 'n geloofsdaad wat met veel gebed gepaard gegaan het nie. Al was so dikwels die nood so groot en die moed so klein, het die uitkoms nooit uitgebly nie. Soos berge het die probleme, waarvan die geldelike behoeftes maar een was, voor hulle gestaan. Tog het God altyd voorsien. Die Bybelskool was immers vir die Here en sy

werk afgesonder. Dit was dan ook die naam waaronder die Bybelskool geregistreer is: Bibelhaus - Heilig dem Herrn (Bybelhuis - Heilig aan die Here).

Al was Engelbrecht bedag op die gevaar van blote verstandskennis van die Bybel en die teologie, het die kursusse geensins in stigtelike lesings opgegaan nie. 'n Studie van die Ou en Nuwe Testament, Sielkunde, Homiletiek, Sektewese, Bybelkunde, Grieks, Hebreeus en Kerkgeskiedenis was deel van die opleiding. Die deeglike teologiese opleiding wat Engelbrecht self oorsee ondergaan het, en sy begeerte om 'n sukses van Bibelhaus te maak, het grootliks daartoe bygedra dat 'n redelike hoë peil van opleiding gehandhaaf is.

## Die Claridge-familie

In die gemeente Lilienthal het die gemoedere nog nie tot bedaring gekom nie. Daar was baie lidmate wat nog steeds ongelukkig was dat Engelbrecht dit nodig gevind het om die gemeente te verlaat. Na sy vertrek kon hulle weinig seën by die kerkdienste vind. Graag wou hulle hom weer terughê. Hulle het dan ook nie gehuiwer om hul verlange aan hom bekend te maak nie.

Engelbrecht het die geroep gehoor. In 1955 bekom hy 'n pragtige bos- en boomryke eiendom in Claridge, aan die buitewyke van Pietermaritzburg. Voortaan sou dit die nuwe hoofkwartier van Bibelhaus wees. Met die hulp van goedgesinde boere is die nodige bouwerk gedoen.

Net soos in Pretoria was die ideaal nog steeds dat Bibelhaus geen gewone Bybelskool of Bybelinstituut sou wees nie, maar 'n familie, 'n gemeenskap. Alhoewel daar voortgegaan is om opleiding te gee met die oog op die verbreiding van die evangelie, het Bibelhaus nou meer die gestalte van 'n gemeente begin anneem. Diegene wat na Engelbrecht se vertrek van Lilienthal nie meer tuis gevoel het in hul gemeente nie, het nou ook Sondae op Claridge kom vergader. In die ou ruim plaashuis onder die akkerbome het die liedere en gebede van Duitse boere en sakemanne en ander belangstellendes opgeklink. In 1966 is 'n kerkgebou opgerig om die groeiende getalle te huisves.

Wat ook al die redes waarom mense die dienste by Claridge bygewoon het en hulleself tuis gevoel het as deel van die "familie" daar, het niemand formeel lidmaat geword nie. Alhoewel Bibelhaus spoedig na vorm en funksie 'n gemeente was, wou dit geen nuwe kerk of denominasie wees nie. Dit wou alleen maar, volgens Engelbrecht, "'n Nuwe Testamentiese gemeente" wees waar uit die Woord geleef en deur die Gees gelei word. Geen lidmateregister is gehou nie; ook is nie verwag dat 'n bepaalde geldelike bydrae gemaak moes word nie. Volgens Engelbrecht is so 'n lidmaatskap mensgemaak, nie volgens die Skrif nie, maar deel van die menslike organisasie.

Hierdie ideaal van 'n Nuwe Testamentiese gemeente is waarskynlik nog duideliker by Engelbrecht ingeskerp tydens 'n oorsese besoek net voor die verskuiwing van Bibelhaus van Pretoria na Claridge. Wat hom veral geboei het, was die gemeentes waar hy iets ervaar het van die Nuwe Testamentiese egtheid, eenheid en eenvoudigheid. Die kennelike openbaring van die lewende liggaam van Christus, met die klem op die salwing tot diens en die priesterskap van alle gelowiges, het 'n blywende indruk op hom gemaak. Meer as ooit tevore was ook dit sy verlange dat die gees en gesindheid van die oerchristelike gemeente meer en meer by Bibelhaus ervaar mag word.

Iets van hierdie ideaal is dan ook inderdaad by Claridge verwesenlik. Dit is selfs gesê dat die Bibelhaus-familie 'n stuk oergemeente daar gestel het. By alles wat die eenheid en eensgesindheid sigbaar gemaak het, is die band tussen die kerkgangers op

Sondae nog verder versterk deurdat almal na die diens rustig saam eet, terwyl nuwe kennisse gemaak en ervarings uitgeruil word.

Om die Bibelhaus-familie nog verder op te bou, is ook die sogenaamde "heiligingsweke" gehou. Vir ag dae kom die personeel van Bibelhaus, boere, sakemanne en ander belangstellendes dan bymekaar. Gedurende hierdie tyd bly hulle by Claridge, bid saam, deursoek saam die Woord en verbly hulle in die onderlinge geestelike verkeer. Gedurende hierdie tye is uiteraard groot erns gemaak met die Skrifeis van 'n heilige lewe deur die toerusting van die Heilige Gees. Bibelhaus het egter geen illusies gehad oor die sondige staat van die mens nie. Reeds kort na Engelbrecht se bekering, toe hy fel teen sonde begin preek het, is die aantyging van "perfeksionisme" na hom geslinger. Dit was waarskynlik afkomstig van diegene wat tevrede was om gedoop te wees en niks begryp het van bekering nie, wat nog te sê heiligmaking. "Ons sondig nog daagliks", het Engelbrecht self gesê. En met "ons" het hy ook die Bibelhaus-familie bedoel.

Wat die daaglikse behoeftes betref, het almal by Bibelhaus na mekaar omgesien, beide deur voorsiening en deur voorbidding. Aan niemand buite die Bibelhaus-kring is die finansiële node bekendgemaak nie. Ook is geen kollektes gehou nie. Na die Here is die behoeftes gebring. Veral is in Fil 4:19 steun en rus gevind. En God het altyd voorsien. Dikwels as die nood op die hoogste was, het 'n brief met 'n bydrae uitkoms gebring. Keer op keer het die Here bewys dat hy die troue God is wat vir sy kinders sorg. Nooit was daar oorvloed nie. Hulle moes van die hand in die tand lewe, maar, en hieraan het hulle vasgehou, dit was uit God se hand dat hulle geleef het. Juis daarom was hulle goed versorg.

Soos die Bibelhaus-groep uitgebrei het, het die Duitse taal, anders as in die gevestigde Duitse gemeentes, spoedig sy alleenheerskappy verloor. Deurdat die dienste met verloop van tyd deur baie bygewoon is wat nie Duits kon verstaan nie, is ook van ander tale gebruik gemaak. Dikwels is die boodskappe by die dienste deur tolke aan die ander taalgroepe oorgebring.

## Diensbaar aan die Here

Met die verskuiwing na Claridge was Bibelhaus gou-gou 'n veel groter groep as in Pretoria. Baie meer tyd is dus bestee aan die opbou van die gemeente; tog is die evangeliseringswerk nie vergeet nie. Inteendeel, met krag en entoesiasme is dit wat in Pretoria begin is, in Pietermaritzburg voortgesit. Traktaatjies is uitgedeel, huisbesoek is gedoen en godsdienstige byeenkomste gehou.

Sendingwerk het binne 'n kort tydjie een van die hoofaktiwiteite van Bibelhaus geword. Engelbrecht, wat nog nie sy sendinghart verloor het nie, sowel as diegene wat vir opleiding na Claridge gekom het, het daaraan deelgeneem. Onder hulle was Duits-, Engels- en Afrikaanssprekendes. Op versoek van etlike boere is ook met sendingwerk op plase begin. Binne vyf jaar het ongeveer veertien buitestasies tot stand gekom. Literatuurverspreiding is as 'n wesenlike deel van die werk beskou. In Pietermaritzburg is 'n Bybelsentrum opgerig. 'n Paar jaar later was daar sewe boekedepots onder Bibelhaus se beheer.

As in gedagte gehou word watter finansiële middele nodig was om Bibelhaus met sy personeel en studente aan die gang te hou, vaste eiendomme te bekom, voertuie en boekevoorrade aan te koop, dan moet erken word dat die Here wonderlik voorsien het vir hulle wat in sy diens gestaan het.

Baie van die medewerkers by Bibelhaus kon nie net getuig van goddelike voorsiening nie, maar ook van die wonderlike leiding van die Here wat hulle geroep het om 'n medewerker by Bibelhaus te word. Van hulle kon vertel van hoe duidelik hulle die stem van die Here gehoor het. Anton Engelbrecht het self ook dikwels gehandel op 'n "innerlike sekerheid" wat, daarvan was hy oortuig, van die Here gekom het. Omdat hy deur God gelei wou wees, was hy dikwels afkerig van vaste vorme en duidelike programme. Sy houding was dat die Here wat hom geroep en gestuur het, ook die program het.

Om waarlik diensbaar aan die Here te wees, kan alleen wanneer die Heilige Gees die toerusting daartoe gee. Gedurende die tyd by Claridge het Engelbrecht 'n ervaring gehad wat hy meen niks anders kon wees as die vervulling met die Heilige Gees nie. Hy vertel dat op 'n dag toe die gevoel van moedeloosheid hom wou oorrompel, hy tot God in die gebed gegaan het. Skielik was dit vir hom asof 'n stroom van vuur dwarsdeur hom gaan. So oorweldig was hy deur die ervaring dat hy moes uitroep: "Here, ek kan nie meer nie!" Hierna het nie alleen 'n ongekende vreugde sy hart gevul nie, maar dit was ook asof hy 'n nuwe toerusting tot diens ontvang het.

## Spanning en uittrede

Die jaar 1964 het spanning in die Bibelhaus-familie gebring. Engelbrecht se sterk, selfs eiewillige, persoonlikheid sowel as sy neiging tot die Pinksterbeweging het hom in onguns by 'n deel van die gemeente gebring. 'n Besoek van David du Plessis, 'n leier van die Pinksterbeweging, aan Pietermaritzburg waar groot klem gelê is op die tongespraak as 'n bewys van die vervulling met die Gees, het die tweespalt vererger. 'n Deel van die Bibelhaus-gemeente het nou ook sterk simpatie met die gedagte van spreek in tale getoon, terwyl die oorgrote gedeelte duidelik afwysend daarteen gestaan het.

Die spanninge in die gemeente moes Engelbrecht diep ter harte gegaan het. So dikwels het hy teenstand en aanvegtinge ervaar. Dikwels het die moedeloosheid dik en donker oor hom toegevou. Tevore wou hy alreeds die leiding van Bibelhaus aan iemand anders afgee. Soos vyftien jaar tevore in Lilienthal was die spanninge vermoedelik nou weer vir hom te veel. Hy besef hy het gekom aan die einde van die Bibelhaus-pad. Hy bedank. Nadat hy Bibelhaus verlaat het, voer sy weg hom na Switzerland waar hy weer eens in 'n gemeente staan. Nie lank daarna nie het hy, oud-leerling van Louis Harms se skool, eertydse sendeling onder die Zoeloes, predikant op die platteland, hoof van 'n Bybelskool en leier van 'n vrye gemeente die amp finaal neergelê.

Tussen Louis Harms en Anton Engelbrecht lê daar 'n tydsverskil van 'n hele eeu, maar terselfdertyd merkwaardige ooreenkomste. Beide was skrander studente, beide kon getuig van 'n nuwe lewe waarvan hulle op 'n sekere dag heerlik bewus geword het, deur die kragvolle prediking van altwee ontstaan 'n geestelike ontwaking in hul onderskeie gemeentes, beide stig opleidingskole vir sendelinge, sowel Harms as Engelbrecht moes bittere teenstand verduur, en altwee wou leef uit die geloof wat ook die finansiële berge sou versit. Alhoewel Anton Engelbrecht nie veel lof gehad het vir die Hermannsburgse Sendinginstituut van Louis Harms nie, het hy tog, miskien onbewus, tot op sekere hoogte dieselfde gees geadem as die oortuigde prediker en sendingvriend van die Lüneburg-heide.

Anton Engelbrecht was nie alleen 'n geesverwant van Louis Harms nie, ook was hy so te sê die brug tussen die Hermannsburgse arbeid

in Suid-Afrika en die werk van Kwasizabantu. In hierdie opsig kan hy dan ook as die wegbereider vir die aktiwiteite van Kwasizabantu bestempel word. Iets hiervan het reeds sigbaar geword toe daar na sy vertrek 'n leier vir die Bibelhaus-beweging benodig is. Erlo Stegen, oud-gemeentelid van Lilienthal waar Engelbrecht gearbei het, oud-leerling van Engelbrecht se Bybelskool in Pretoria, en Bibelhaus se sendeling in Zoeloeland, sou die leierskap opneem.

## 3 DIE WERKTUIG IN WORDING

Waar die Here verlossend wil werk, is sy metode gewoonlik die waarheid van sy Woord en 'n menslike werktuig. In sy genade wil die Here nie net die mens gebruik nie, maar Hy vorm hom eers, dikwels tussen die hamer en die aambeeld, tot 'n bruikbare instrument. So was dit ook met Erlo Stegen.

### Die jeugjare van Erlo Stegen

Erlo Stegen is op 2 Maart 1935 gebore. Sy voorouers van moederskant, die familie Witthöft, het in 1871 met die sendingskip, die Kandaze, in Durban aangekom. Sy grootvader, Heinrich Christoph Stegen, het twaalf jaar daarna na Suid-Afrika gekom om as boer die Hermannsburgse Sendinggenootskap by te staan. Hy was afkomstig van die Lüneburg-heide waar Louis Harms tot sy dood in 1865, gearbei het. Na alle waarskynlikheid was Heinrich Stegen persoonlik bekend met Louis Harms. Van die herlewing op Hermannsburg en omgewing was hy in elk geval terdeë bewus. Een van sy kinders, Carl Stegen, is in 1925 met Irmgard Witthöft getroud. Vyf seuns en een dogter is uit hierdie huwelik gebore. Van hierdie kinders was Erlo die tweede jongste seun.

Op die Stegens se familieplaas, Paardefontein, naby New Hanover in Natal, het Erlo sy kinder- en jeugjare deurgebring. Van kleins af was hy dikwels siekerig. Meer as een keer het hy harsingskudding opgedoen, 'n ander keer was hy vir etlike dae verlam, dan weer het hy by die dood omgedraai. Reeds gou in sy lewe moes hy dus leer hoe broos en swak die mens maar is.

Soos ook sy broers en suster, het hy op Hermannsburg, die eerste sendingstasie van die Hermannsburgse Sendinggenootskap in Natal skoolgegaan.

Die skool wat in 1856 met drie leerlinge begin het, was ook eers in die ou sendinghuis wat in 1855 voltooi is, gehuisves. Later van tyd het die Hermannsburgse skool die eerste in Natal geword om koshuisgeriewe te verskaf. Etlike van Hermannsburg se oudleerlinge het 'n betekenisvolle rol in die Suid-Afrikaanse geskiedenis gespeel. Genl. Louis Botha, die eerste premier van die Unie van Suid-Afrika, was 'n oud-leerling. In 1975 is die sendinghuis tot 'n nasionale gedenkwaardigheid verklaar.

In hierdie inrigting, vol van sendingtradisie, het Erlo 'n deel van sy skoolopleiding ontvang.

### Kerklik -godsdienstige lewe

Kerklik het Carl en Irmgard Stegen by die Duits-Evangelies-Lutherse gemeente van Lilienthal ingeskakel. Carl, Erlo se vader, was baie jare lank ouderling en het die belange van die gemeente op sy hart gedra. Ook het hy gesorg dat sy hele gesin Sondae in die kerk is, al was dit maar net omdat hy graag wou sien dat sy kinders ordentlik grootword. Die gereelde kerktoeganery het nie juis in die smaak van die jeugdige Erlo geval nie - dit het vir hom weinig waarde ingehou. Hy was dan ook vas van voorneme om die bywoning van alle godsdienstige byeenkomste te staak sodra hy onder sy ouers se vleuels uit was.

Alhoewel die godsdiensbeoefening dus nie 'n geestelike diepgang gehad het nie, was daar tog die hunkering na God se dinge. Erlo se ouers het ook by meer as een geleentheid aan hul kinders van

Louis Harms en sy ywer vir die Here,vertel. Ook het hulle van die wonderlike herlewing gepraat wat gedurende sy bediening in Hermannsburg plaasgevind het. Sowel ouers as kinders het seker min hiervan verstaan, tog het hulle besef dat die Here kragtig daar gewerk het en dat mense iets van sy grootheid, mag en heiligheid ervaar het. Terwyl hierdie herlewingsgebeure in herinnering geroep is, kon dit nie anders as om 'n hunkering na iets dergeliks in hul eie gemeente op te wek nie.

Die verlange, as dit daar was, sou nie lank onvervuld bly nie. Drie jaar nadat Lilienthal 'n nuwe predikant in die persoon van Anton Engelbrecht gekry het, het ook hierdie gemeente iets begin ondervind van die lewendmakende werking van die Gees. Nadat hy self in 1948 die sekerheid gekry het dat hy aan Christus behoort, het die nuwe lewe ook deur die gemeente begin vloei. Deurdat die prediker nou verkondig het wat hy self ondervind het, was daar krag in sy boodskappe, want die Heilige Gees was self werksaam in en deur die Woord. Waar die Stegens maar net gehoor het van 'n herlewing 'n eeu tevore, het iets daarvan, wel in 'n geringe mate, nou voor hulle eie oë afgespeel.

Terwyl baie van die gemeentelede tot sekerheid van hul verlossing in Christus gekom het, is die Stegens ook nie verbygegaan nie. Die een na die ander het die lede van die huisgesin hul lewe vir die Here oopgemaak. Die vader van die gesin, Carl, het aan die begin saam met ander gemeentelede sterk wal gegooi teen die "nuwighede", soos bekeringsprediking en bidure, in die gemeente. Toe dit vir hom egter duidelik word dat die teenstanders van Engelbrecht nie daarop uit is om die wil van die Here te soek nie, maar ander belange wou dien, het ook hy hom by die Here en by die res van sy gesin geskaar. Nou kon die hele gesin die Here dien, nie net as deel van 'n tradisie nie, maar uit innerlike oortuiging.

Ook Erlo wat voorheen weinig sin vir die kerkdienste gehad het, is nou deur die prediking aangespreek. Gepaard met 'n diepe sondebesef, berou en belydenis, bekeer ook hy hom tot die Here, sy Verlosser. Hy onthou nog sy gebed op daardie dag: "Here, ek het u nodig. Kom in in my lewe. Red my van my sondes!" Hierna ontwikkel by hom 'n groot liefde vir die Bybel. Veral kom hy onder die indruk van die ongelooflik groot en heerlike beloftes van die Here. Een van die beloftes waarop hy hom dikwels daarna sou beroep, was Joh 14:12: "Wie in my glo, sal ook die dinge doen wat Ek doen."

## Roeping en opleiding

Noudat die Stegens tot die lig gekom het, het hulle begin om die lig van die evangelie uit te dra na die werksmense op die plaas. Ook Erlo was ywerig daarmee besig. Hoe langer hoe meer het die besef egter begin groei dat die Here hom voltyds in sy diens wil hê. Hierteen het sy eie begeertes in opstand gekom. Altyd was dit sy ideaal om,soos sy grootvader en vader, niks anders as 'n boer te wees nie. Ook het die stoflike 'n sterk woord meegespreek. By 'n konferensie in Transvaal besluit hy dat as die Here van hom verlang om vir die saak van die evangelie te werk, hy dit net so goed as boer kan ondersteun. So het hy gemeen, maar dan spreek die Here hom aan uit Matt 4:19: "Kom hier! Kom saam met My, en ek sal julle vissers van mense maak." Nou verander Erlo se onwilligheid in verset. Hy voel asof hy die Bybel wou weggooi! Hy verlaat die konferensie onmiddellik en gaan terug huis toe.

Agtien maande lank beur hy teen die stroom van die wil van die Here op. Dan besef hy: Die prys van ongehoorsaamheid is duisend keer hoër as die prys van gehoorsaamheid. Hy gee oor. Hy sal

voltyds vir die Here werk. Bewus van die erns van sy roeping, neem hy hom voor om nie "kerk te speel" nie. Om bloot die kerkgangers vir 'n uur of twee op 'n Sondag onledig te hou, of selfs te vermaak, wil hy tog nie. Hy wil die evangelie verkondig, die evangelie van Christus wat lewens van mense hartgrondig kan verander.

Intussen het Engelbrecht Lilienthal verlaat en die Bybelskool in Pretoria in die lewe geroep. Aangesien Engelbrecht veel vir Erlo op geestelike vlak beteken het, goed bevriend was met die gesin Stegen wat ook baie van sy beskouinge gedeel het, en terwyl hy ook self deeglik geskool en 'n knap akademikus was, is dit net natuurlik dat Erlo na dié Bybelskool vir sy opleiding sou gaan.

Van 1952 tot 1954 sit Erlo Stegen dan weer aan die voete van Anton Engelbrecht, die oud-predikant van Lilienthal, nou besig om die teologie, sielkunde en taalstudies onder die knie te kry. Steeds het Engelbrecht daarteen probeer waak dat die opleiding nie net in verstandskennis opgaan nie - die verhouding met die Here en met mekaar moes die hoofsaak bly.

Deeglik opgelei vir die taak, en met die vaste voorneme om die evangelie van Jesus Christus te verkondig, het Erlo Stegen in die wye wêreld uitgestap. Al was dit vroeër sy begeerte om liewers onder sy eie mense te werk, was hy daarvan oortuig dat die Here hom na die Amazulu, "die mense van die hemel", stuur. Om waarlik die volk van die hemel te word, moet hulle tog eers die boodskap van die hemelse Here hoor!

## Deel van die Claridge-kring

Nadat Anton Engelbrecht die kerk verlaat het, het Erlo se vader, Carl Stegen, soos ander ook, homself hoe langer hoe meer ontuis in die Duits-Evangelies-Lutherse Kerk begin voel. Waarskynlik in reaksie teen die bekeringsboodskappe wat Engelbrecht in Lilienthal laat hoor het, het ander predikers weer swaar die klem op die waarde van die sakramente laat val. Toe 'n prediker dit as sy oortuiging stel dat die doop voldoende is vir die mens se saligheid, omdat die doopgenade so ryk en groot is, het Carl Stegen in opstand gekom. Hy het terdeë besef dat die mens deur genade alleen gered word, maar dan deur die genade wat in die Here Jesus Christus is, genade wat 'n mens moet aanvaar vir jou eie lewe. Met 'n kerk wat die doop as fondament het, want so het hy dit verstaan, en nie op Christus bou nie, kon hy homself nie langer vereenselwig nie. Handelende op sy oortuiginge, bedank hy as lid van die kerk.

Toe Bibelhaus in 1955 van Pretoria na Claridge verskuif, sluit ook die Stegens hulle by hierdie groep aan. Na 'n tydperk van sowat ses jaar is die oud-predikant van Lilienthal, die Stegens en nog 'n aantal van Engelbrecht se destydse gemeentelede weer verenig, maar nou in 'n gemeente buite die Evangelies-Lutherse verband. Meer as tien jaar later sou die leierskapsmantel van Bibelhaus op Erlo Stegen val.

## Yweraar vir die sendingsaak

As uitgestuurde van die Here en onder die vaandel van Bibelhaus, begin Erlo Stegen in 1955 onder die Zoeloes werk. Met byna onuitputlike ywer en volgehoue inspanning verkondig hy die Woord. Tussen die heidenmense, gebind deur ongeloof en bygeloof, slaan hy sy groot tent op. Na die beste van sy vermoë word die boodskappe voorberei; met die oortuiging van sy siel word dit gelewer. Drie, soms vier, dienste hou hy op een dag. Sonder om

doekies om te draai, word dit duidelik aan sy hoorders gestel: "Julle moet verander word, anders is julle bestemming die hel!" Deur sy gloedvolle prediking trek Erlo groot skares, maar hulle is meer nuuskieriges as heilbegeriges. Die getal bekeerlinge bly klein, en die weerstand groot. Diegene wat nie onversetlik teen die Christelike godsdiens gekant is nie, sou nog toegee dat die Blanke se godsdiens goed is, maar dat die Swartman tog nie sy tradisionele godsdiens kan laat vaar nie. Die aantal mense wat hulle tot die lewende Here bekeer en tot sy eer lewe, bly smartlik skraal. Na verloop van jare in die sendingveld het die skares wat altyd kom luister het, uitgedun begin raak. Erlo Stegen se ywer het seker nie verflou nie, sy prediking het seker nie verswak nie, maar soos die veldtogte voortgaan, het die opkomste begin agteruitgaan. Met 'n skok het hy ook besef dat hoe meer hy preek hoe minder word die mense deur sy prediking aangegryp.

In sy gemoed het die gedagte eers begin deursypel, maar dan word die wete 'n stuwende stroom : daar is net een ding wat 'n deurbraak sal bring - 'n godgegewe geestelike herlewing! Hoe dikwels het hy nie gehoor van die hartverwarmende herlewing in Hermannsburg meer as honderd jaar tevore nie! Het hy dan nie self 'n afskynsel daarvan in Lilienthal gesien nie? Is 'n geestelike herlewing nie miskien 'n sleutel tot 'n lewende Christendom en tot die groot getal bekerings waarvan die boek Handelinge vertel nie? Met hierdie gedagtes begin Erlo Stegen oor herlewing lees. Oswald Smith se The Revival We Need en The Man God Uses, en Duncan Campbell se The Price of Revival en The Lewis Awakening word gretiglik verslind. Die werke van Leonard Ravenhill en Charles Finney oor herlewing word bestudeer. Ook in Andrew Murray se geskrifte word gesoek na lig oor die dieper geestelike lewe. Met dit alles wou Erlo Stegen uitvind wat die geheim van 'n herlewing is. En dan bid hy maar weer dat God sal ingryp en uitkoms gee.
En tog, ten spyte van dit alles en ondanks sy beroep op God se groot beloftes soos vervat in Joh 7:38, 14:12 en 16:23 kon daar net nie 'n deurbraak in Zoeloeland kom nie.

## Die pynlike ontnugtering

Na ses jaar se volgehoue arbeid onder die Zoeloes gebeur daar iets wat seker as die laagtepunt van Erlo Stegen se bediening aangemerk kan word. Hy is besig met 'n veldtog by Redcliff Vale, sowat 70 km van Pietermaritzburg af. Reeds het hy gebid dat die Here Homself tog genadiglik by daardie diens mag openbaar. Dan bring hy die boodskap. Hy verseker sy hoorders dat Christus leef, dat Hy vandag nog leef en dieselfde dinge kan doen as lank gelede. Ja, dat Hy ook nog siekes kan genees.

'n Ou Zoeloevrou het die boodskap gehoor. Sy wou graag hê dat Erlo Stegen met haar moes saamkom en vir die lewende Jesus van wie hy vertel het, vra om haar dogter gesond te maak. By haar huis vind hy die dogter vasgemaak aan 'n paal, terwyl drade diep in haar polse insny. Niks anders kon haar hou nie; toue en rieme breek sy soos grasspriete. Sodra sy los kom, skeur sy haar klere van die lyf af en verniel alles wat sy in die hande kon kry. Selfs die landerye van die bure ontsien sy nie. 'n Paar keer al het die mans haar met die kieries bygekom en is sy erg beseer huis toe gebring. Weke lank praat sy aaneen. Sy eet en slaap byna nie.

Die arme moeder het reeds alles wat sy gehad het, uitgegee om die kind te help. Dit wat sy nie as offers aan die geeste gegee het nie, het sy die toordokters mee betaal. Wit dokters het ook nie raad geweet nie. Christene het ook al vir haar dogter gebid, maar niks het gehelp nie. Sy wou al die kind vermoor of selfmoord pleeg om so van die ellende verlos te word. "Maar", sê sy, "nou

is ek so bly dat ek iemand gekry het wat die lewende God dien. Nou is daar hoop in my hart."

Die hoop in haar hart was terselfdertyd 'n beklemming in Erlo Stegen se hart. Vir 'n Blanke kon hy nog gesê het dat die verlangde genesing miskien nie God se wil is nie, of dat dit nie Sy tyd is nie. Maar hierdie Zoeloemens aanvaar dan nou so met kinderlike geloof wat aan haar van Christus vertel is! Erlo Stegen kon slegs in sy hart bid: "Here, U is tog God, Sal u haar dan nie gesond maak nie?"

Die meisie is die volgende dag gaan haal en na 'n kamer gebring. Binne 'n kort tydjie was die kamer in 'n chaotiese toestand. Uiteindelik was daar nog net 'n grasmat in die kamer oor - en die besete meisie. Duiwelbesete was sy wel, daaroor was daar by Erlo Stegen en sy medewerkers geen twyfel nie. Al raad wat daar nou nog was, was om vir haar te bid en die duiwels in Christus se naam te beveel om uit te gaan.

Ses jaar lank het Erlo-hulle gebid dat God moet werk onder die Zoeloes. Nog het dit nie gebeur nie. Miskien, so het Erlo gehoop, sou daardie meisie die middel wees deur wie God Homself op 'n besondere manier wou openbaar. Miskien sou haar genesing die vonk wees om die vuur aan die brand te steek. Watter magtige getuienis sou haar genesing nie wees nie! Almal van die stam weet van haar. En watter klinkende oorwinning vir die evangelie sou dit nie wees nie!

So het hulle gehoop, gebid en gewag. Drie weke lank. Niks het gebeur nie, behalwe dat die meisie vir Erlo uitgelag het toe hy die duiwels beveel om uit te gaan. Niks het gebeur nie, behalwe dat Erlo byna 'n senuweewrak geword het. Terwyl hulle gebid het, het die meisie met die voete gestamp dat die vloer dreun; terwyl hulle vir God gesmeek het, het sy godslasterlike liedere gesing, genoeg om van te gru. Geslote het die hemele gebly, en gebonde die arme meisie. Ongenees is sy teruggeneem na haar moeder wat so vas geglo het dat die God wat hulle sê wat lewe, haar gesond sou maak. Yl en ongeloofwaardig was die troos wat haar aangebied is: "Ons moet maar net aanhou bid en vertrou."

Hierdie gebeurtenis het vir Erlo Stegen in die maalstroom van teleurstelling, ontnugtering en verwarring gewerp. Al wat nou duidelik voor hom gestaan het, was dit: Al sê die Bybel ook so, al is die Bybel vol van die mooiste en grootste beloftes, in die praktyk werk dit net nie so nie. Hy kon nie anders as om te besluit dat wat waar was vir die tyd waarin die Bybel ontstaan het, net nie meer geld vir vandag nie. Hy sou voortaan maar self besluit wat waar en geldig is, en wat nie. Buitendien, hoe sal hy ooit weer die mense van Redcliff Vale in die oë kan kyk na sy preek dat hulle met die voorvaderaanbidding moet ophou en aan die sterker Jesus moet vashou? Sy preek is tog as pynlik onwaar bewys. Dan bid hy vir 'n verplasing, maar die hemele bly geslote.

As hy dan nie van werkplek kan verander nie, sal hy maar van boodskap moet verander. Hy vermaan homself om tog nie weer so dwaas te wees om bewerings te maak oor wat God kan doen nie. Dit bring tog oneindige probleme! Nooit weer, so neem hy hom voor, sal hy in dieselfde strik trap nie. 'n Agterdeurtjie sal hy altyd oophou.

Vasberade wat hy was, het Erlo Stegen na hierdie donker dae nie tou opgegooi nie. Helder staan dit voor sy gees wat hy onderneem het: Hy sal nie kerk speel nie! Met hardnekkige ywer sit hy die werk voort. Miskien lê die fout wat maak dat God nie antwoord op volhardende gebede nie, nie by die Here se beloftes nie, dink hy.

Dalk lê die probleem by die kwaliteit van die geloof. As ons glo, is alles moontlik, sê die Woord tog. Maar ook hierdie teorie van meer en beter geloof wou nie in die praktyk werk nie. Die deurbraak kom nie. Wel is daar diegene wat onder sy bediening die Christelike godsdiens aanvaar, maar, en dit is sy bekommernis, mense is nie bevry nie. Daar was, in die woorde van die Skrif, 'n skyn, 'n gedaante van godsaligheid, maar die krag van Christus in die lewe het ontbreek.

Twaalf jaar het reeds verbygegaan, twaalf jaar van volhardende arbeid tussen die groen heuwels van Zoeloeland. Volhardend is gewerk, maar vrugbaar was dit nie. Tog was die Here self aan die werk. Deur die vrugteloosheid, mislukkings en teleurstellings van baie jare was Hy besig om vir Hom 'n werktuig in die werkswinkel van Sy voorsienigheid te vorm.

# 4 DIE HEILIGE GEES BEGIN WERK

Geestelike ontwakings word gewoonlik voorafgegaan deur tye van godsdienstige insinking en geestelike doodsheid. Die eerste tekens van 'n geestelike herlewing is dikwels dat die harte van gelowiges geroer word deurdat die nood hulle diep in die harte gryp. Dan begin hulle bely en dan begin hulle bid. So was dit ook in Zoeloeland.

## Die troostelose terugblik

Dit is die jaar 1966. Twaalf jaar lank het Erlo Stegen die bekeringsbasiun geblaas. Helder en skerp is dit gehoor. Tientalle kere gedurende daardie tyd is die tentpenne van die evangelisasietent opgetrek om maar net weer op 'n ander plek in Zoeloeland ingeslaan te word. Honderde, selfs duisende, boodskappe uit die Skrif is gebring. Duisende, selfs tienduisende, het kom luister - nuuskierig, bang, maar ook luidrugtig.

Baie was die bedrywighede, selfopofferend die arbeid. Maar wat is bereik? Hoeveel siele is vir Christus gewen? Terugskouend op die afgelegde skof van baie jare as sendeling in Zoeloeland was dit die vrae wat vir Erlo Stegen onrustig en ontevrede gestem het. Die antwoorde het hy geweet. Juis dit was die oorsaak van sy ongelukkigheid. Hoeveel mense gered is? Ja, daar was 'n aantal. Miskien was daar twaalf, miskien meer, wat as vrug van sy bediening soos ligte in 'n donker heidenwêreld skyn. 'n Klein bendetjie, voorwaar, en dit na twaalf jaar van onvermoeide inspanning. Het hy dan nie gesê hy wil nie kerk speel nie? Maar is dit dan nie wat tog gebeur het nie? Indien nie, waar is die vrug op die arbeid dan?

Soos ses jaar tevore, is Erlo Stegen weer in 'n krisis gewerp. Hy sien homself as 'n arme sendeling wat volhou om dinge te preek wat tog nie in die praktyk werk nie. En tog, hoe anders was dit nie in die vroeë kerk nie! Daar was krag. Daar was bekerings. Daar was lewe! Maar wat hom betref, het hy aan die einde van die pad gekom - 'n doodloopstraat is dit. Langer kan en wil hy nie so voortgaan nie. Nou het hy aan die einde van sy moed, kragte en ywer gekom. God moet nou ingryp en iets doen.

## Die soeke na lig

Maar God het reeds iets gedoen. Was dit nie Hy self wat vir die sendeling in Zoeloeland by die doodloopstraat gebring het, hom sy geestelike armoede laat sien het nie? Was dit nie Hy wat die vuur van menslike ywer geblus het sodat Hy sy hemelse vuur kon aansteek nie?

Erlo Stegen roep 'n paar gemeentelede bymekaar en bely sy ongeneigdheid om op dieselfde spoor voort te gaan. Dan stel hy voor dat hulle diep en dringend twee keer op 'n dag, soggens en saans, saam Bybelstudie doen. Soos kinders, oop en ontvanklik, sal hulle na die Woord luister sonder om daaroor te redeneer. Maar dan moet hul nie soos kinders wees wat die rosyntjies uit die koek wil uithaal nie! Hulle moet die Woord neem soos dit geskryf staan. Wie weet, miskien sal God ook doen soos daar geskryf staan. Moontlik breek die lig deur waarna hul soek.

Die keuse het op die boek Handelinge geval. Dit was nie toevallig nie, want Erlo Stegen het 'n besondere voorliefde vir hierdie deel van die Bybel gehad. Dit was dan juis ook sy verlange dat iets van dieselfde lewe van die vroeë kerk deur hom en die gemeente na die heidene sou vloei. Daardie kerk het waarlik die strome van lewende

water gehad wat in Joh 7:38 beloof is. Na daardie lewende water het hy verlang.

## Die hand in eie boesem

Teen die einde van 1966 begin die groepie dan met Bybelstudie. Hul bymekaarkomplek was 'n geboutjie, vroeër 'n koeistal, naby die huis van Friedel Stegen, Erlo se broer, by Mapumulo. Terwyl hulle die Woord van die Here deursoek en bespreek, is hulle self deursoek en aangespreek deur die Woord. Hoe langer hoe meer het hulle tot die besef gekom van die tekortkominge in eie lewe. Hulle het gebid dat God moes kom werk onder die heidene, maar toe word dit vir hulle duidelik dat God met sy werk nie by die heidene nie, maar by hulle wou begin.

Deur die Bybelstudie het die groepie daar by Mapumulo begin om die hand diep in eie boesem te steek. Ja, hulle het die Here aangeneem, hulle behoort aan Hom, maar tot sover het die stroom van geestelike lewe maar vlakkies gevloei. Sonde was die hindernis. Namate die Bybelstudie gevorder het, het die oortuiging van eie sondes gegroei. Die Heilige Gees was besig om die vinger op die sondes te lê. En terwyl Hy dit gedoen het, het harte gebreek en oë geween.

Ook Erlo Stegen het homself duideliker begin sien in die lig van die Woord en deur die oortuigingskrag van die Heilige Gees. Hy het ontdek dat terwyl hy vir heidene gepreek het, hy self voor vreemde gode gebuig het. God het nog nie die eerste plek in sy lewe gekry nie. Maar God was besig om te werk. Byna dag vir dag het die Heilige Gees meer sondes uitgewys.

Een Saterdag het die landdros en ander bekendes gereedgemaak om tennis te gaan speel op die bane naby die geboutjie waarin Erlo Stegen en sy groepie byeen was. Hy wou die vensters toemaak sodat die tennisspelers nie moes sien dat hy saam met die Swartmense bid nie. Skielik was dit asof die Here self vir hom berispe en sê: "Maak maar die vensters toe, maar dan bly ek ook buite. Jy skaam jou mos vir My voor mense". Soos 'n Petrus het ook Erlo daar en dan bitterlik gehuil. So het die Here self die een skans na die ander afgebreek om so die weg te baan vir die oorwinning deur die Gees. Die Here het ook aan Erlo duidelik gemaak dat hy geen seën op sy werk kan verwag nie as hy nie sy medemens - die Zoeloes - liefhet soos homself nie. Hy moes leer dat hy niks nader aan Christus is as wat hy aan sy medemens is nie.

Die las van sonde in sy lewe het met verloop van tyd so swaar op hom gedruk dat hy daar gebring is waar hy vergeet het dat hy ooit 'n kind van die Here was. Al wat voor hom gestaan het was sy sondes. Al wat hy op daardie oomblik kon bid was: "God, wees my genadig; ek is 'n sondaar." Sy sondes, dit weet hy, staan in die weg van die seën wat die Here wil gee. Maar uiteindelik het die Here se genade ook vir hom gebring tot waar hy in gebrokenheid sy brose lewe aan die sterke God oorgegee het.

## Die verlange na vuur

Nadat die groepie al 'n paar maande lank besig was met Bybelstudie, gebed, selfondersoek, belydenis van sonde en restitusie, vra 'n jong vrou onverwags by die byeenkoms of sy mag bid. Sy het slegs drie maande tevore tot bekering gekom. "Hierdie toestand van magteloosheid kan ek nie meer uithou nie", sê sy, terwyl trane langs haar wange afloop. Eenvoudig was haar gebed: "Here, sal u nie weer u vuur in ons harte laat brand nie, sodat ons werklik sal lewe soos die Bybel graag wil hê."

Na hierdie hemelse vuur het ook Erlo al meermale verlang. Hy het geweet dat God self moes ingryp. Hy het geweet dat net 'n geestelike ontwaking, 'n herlewing gewerk deur die Heilige Gees self, lewe in sy eie doodsbeendere, in die van sy mede-gelowiges en in die heidenharte kan blaas. Hoe het hy nie gehunker na 'n herlewing wanneer hy daarvan gelees het nie! Goed herinner hy hom nog Kurt Koch se gebed in 1963. Bewoë het hy gebid vir herlewing in Zoeloeland nadat hy by die Lutherse teologiese seminarium op Mapumulo oor die werklikheid van die Heilige Gees gepraat het. En nou bid iemand om dieselfde vuur. Terwyl sy bid, was dit vir Erlo Stegen of sy hart brandend was soos die van die twee Emmausgangers toe Jesus Christus self met hulle geloop en praat het. Haar gebed wat om vuur gesmeek het, het reeds iets van die warmte gehad. So diep het die eenvoudige, maar hartverwarmende gebed vir Erlo aangegryp dat hy later aan sy broer Friedel gesê het dat as daardie gebed van God was, die God van ouds gou weer in hul midde sou wees, en die kerk weer soos die van die boek Handelinge.

## Die vuur kom

Omtrent twee weke na die eenvoudig-kinderlike gebed van die jong bekeerde het iets vreemds gebeur. Hulle was weer saam in gebed in die sinkgeboutjie op Mapumulo. Skielik was daar die geluid van 'n sterk wind wat die geboutjie skud asof met 'n kragtige hand. Dit het gevoel asof die wind dwarsdeur almal waai. Erlo Stegen het sy gesig in sy hande verberg, diep bewus van eie onwaardigheid. Terselfdertyd het hy gevoel om net laag neer te buig om die lewende Here te aanbid. Niemand kon dit begryp nie, maar almal was bewus van die teenwoordigheid en die heiligheid van God.

Wat het dan gebeur? By Erlo Stegen is daar geen twyfel nie - dit was die Gees van God wat in krag gekom het. God is weer in hul midde! As antwoord op die maandelange volharding in gebed, Skrifondersoek, selfondersoek en sondebelydenis, het die oomblik plotseling aangebreek dat die vuur van die Heilige Gees waarna hulle so verlang het, by hulle aangesteek is. Dit was asof die gebed van Jesaja, waarby die groepie bidders op Mapumulo hulle aangesluit het, in vervulling begin gaan het: "As u maar die hemel wou oopskeur en wou afkom sodat die berge voor u skud! Kom af soos vuur wat fynhoutjies laat brand, soos 'n vuur wat water laat kook. Laat u Naam só aan u vyand bekend word, laat die nasies só voor u bewe" (Jes 64:1-2).

## 'n Satansvesting val

Vir Erlo Stegen was dit nie so belangrik wat op daardie dag daar in Mapumulo se gebedsgeboutjie gebeur het nie, maar wel daarna. 'n Nuwe tydperk het daarna vir Erlo en sy groepie aangebreek. Die eerste bewys hiervan is spoedig gelewer. 'n Zoeloevrou, 'n towenares, het onverwags by Mapumulo haar verskyning gemaak. Op Erlo se verbaasde vraag wat sy daar soek, antwoord sy: "Ek soek Jesus. Kan Hy my verlos? Ek is gebind met die kettings van die hel. Kan Hy hierdie kettings breek?"

Die sendeling kon sy oë en ore nie glo nie. Twaalf jaar lank het hy al probeer, dikwels weke lank, om 'n towenares tot Christus te lei, maar tevergeefs. En hier skielik asof uit die bloute, kom een aan en sê sy wil verlos word van die satansboeie. Hy vra haar: "Wie het met jou gepraat?" "Niemand nie," is die antwoord. "Wie het vir jou die boodskap van Jesus gebring?" vra hy weer. "Niemand nie," antwoord sy weer. "Maar wie het jou hierheen genooi?", vra hy met stygende verbasing. Die antwoord is weer: "Niemand nie". "Maar, vra sy, "waarom al die vrae? As Jesus my nie nou verlos nie, sterf ek met die hel as bestemming."

Gelei deur Erlo Stegen het sy haar sondes bely en haar gewilligheid te kenne gegee om haar lewe vir Christus oop te stel. Toe sê sy: "Vra vir die Jesus dat Hy my verlos van die bose geeste in my". Met hierdie versoek was dit net asof in beklemming oor die sendeling kom. Sal hy weer probeer om 'n besete te bevry soos ses jaar tevore met daardie meisie wat met die drade vasgemaak was? Sal dit nie maar weer misluk nie? Sal hy nie maar weer uitgelag word oor die mislukking nie? Sal die Satan self ook nie maar weer saamlag nie?

Hulle neem haar na binne. Saam met vyf of ses medewerkers vorm hulle 'n kring rondom haar. Hulle begin 'n lied sing, 'n lied van Christus, die magtige oorwinnaar wat oor Satan, demone en sonde seëvier. Skielik begin die vrou rond te beweeg soos 'n wilde dier wat sy prooi wil bespring en verskeur. Dit was asof die boosheid self uit haar oë gluur. Van skrik spring een van die werkers op en neem die loop, maar Erlo roep hom terug, want Jesus Christus is sterker as die Satan. Toe begin die vrou geluide maak. Eers was dit soos honde, baie honde wat blaf. Die geblaf was ook buite hoorbaar, sodat 'n hond na die venster van die hut gekom het om na die honde wat so blaf, te soek. Dan weer was dit asof 'n trop varke in haar skree.

Nou was daar by Erlo en sy span geen twyfel dat hulle met duiwelbesetenheid te doen het nie. Toe hulle die vreemde magte in die naam van Jesus Christus gebied om haar te verlaat, begin sy praat. Maar dit was nie haar stem en haar taal nie! Dit was 'n manstem, en die taal was Engels - 'n taal wat sy nooit geleer het nie! Hulle weier om uit te gaan, sê die stem. Tog het die sendeling en sy span voortgegaan om te bid en te smeek: "Here, U moet hierdie mens bevry!" Toe praat die geeste weer: "Omdat die Heilige Gees gekom het, is sy vuur te warm vir ons. Ons moet gaan."

Nou skielik het iets vir Erlo duidelik geword, iets wat hy nooit kon verstaan nie. Paulus praat in Ef 6:12 van die mens se worsteling teen "die bose geeste in die lug." Hoe kan 'n mens tog teen onsigbare en bose geeste veg? Maar nou sien hy dit helder. Dit is juis die Heilige Gees wat vir die mens die stryd teen die bose geeste voer.

Hierna begin die bose geeste die vrou met 'n geskreeu wat die lug deurklief, te verlaat. Die volgende oomblik verander haar gesig. Dit straal soos een wat reeds lank in die teenwoordigheid van die Here leef. En terwyl die vreugde in haar oë blink, roep sy uit: "Hoe wonderlik! Jesus het my vrygemaak! Hy het die kettings van die hel gebreek!"

Hoe anders was dit nie nou as ses jaar tevore nie! Toe is die sendeling gestuur na die besetene; hier kom die besetene self. Daar is drie weke lank gebid; hier slegs 'n kort rukkie. Daar het die kettings gebly; hier is die kettings gebreek. Maar dit was die groot verskil: Toe het die mens probeer, maar nou het God self deur sy Heilige Gees oorgeneem en met krag bevry!

## Strome van seën

Nadat hierdie towenares verlos is, het nog meer van hulle gekom. Een na die ander het hulle by Mapumulo opgedaag: towenaresse, toordokters, besetenes, hulpbegeriges. Gedurende die daaropvolgende twee tot drie maande het Erlo Stegen en sy span byna geen rus en slaap gehad nie. Tyd vir eet was daar weinig. Dag en nag het die soekers gekom. Soggens teen opstaantyd was daar meer as een keer oor die honderd mense voor die deur. Op die vrae van verbasing: "Wie het julle gestuur?" "Wie het julle gebring?" was dit altyd

maar dieselfde antwoord: "Niemand nie." Gedryf deur 'n innerlike drang het hulle net gevoel dat hulle Mapumulo toe moes gaan. "Ons verstaan dit self nie", sê hulle, "maar dit kan net God wees." Ander weer het 'n stem gehoor: "Gaan na Mapumulo, na daardie huis." Ook deur gesigte is sommige gelei.

Erlo Stegen besef dat baie mense hierdie byna ongelooflike gebeurtenisse as "feeverhale" sal verwerp, maar dan voeg hy rustig daaraan toe: "Daar is tog meer tussen hemel en aarde as waarvan die menslike gees selfs maar kan droom."

Maar wat het hierdie mense dan op Mapumulo kom soek? Net een ding - verlossing van hul sondes. Dikwels was hulle in trane as hulle daar aankom, so aangegryp was hulle oor hul sondes en verlore toestand. Mense uit 'n volk van wie dikwels gesê is dat hulle geen besef het van sonde as 'n vergryp teen God nie, het die las van sonde dikwels so drukkend gevoel dat hulle nie kon glo dat Christus hulle kon vergewe nie. Wanneer hulle egter die versekering het dat God kan en wil vergewe, word die sondes nie maar net met 'n enkele sin bely nie, maar die sondes word een vir een voor die Here gebring. Openhartig word alles in berou na Hom gebring. Wanneer die lig dan deurbreek en hulle die versekering het dat alles vergewe en hulle lewe skoongemaak is, blink die gesigte van blydskap. Met trane het hulle gekom, met vreugde keer hulle terug. Ook hierin het die Skrifwoord waar geword: "Die wat met trane saai, sal met gejubel maai."

Wanneer 'n vrou in wie se lewe die verandering gekom het huis toe kom, word die verandering gou sigbaar, nie deur haar woorde nie, maar haar dade. As haar man dan hoor dat sy by Mapumulo was en nou die lewende God dien - en hy sien dit in haar lewe - stel hy ook dikwels belang. Want as God met sy vrou kan regkry wat hy nie met sy kierie kan doen nie, dan moet die God iemand besonders wees!

Dikwels wanneer mense as bekeerdes teruggaan na hul woonplekke, kom die boodskap na 'n week of twee by Mapumulo aan: "Kom en bring die goeie boodskap van Jesus." Wanneer die werkers dan daar kom, vind hulle daar mense soos ryp vrugte aan 'n boom, net om gepluk te word vir die koninkryk van die hemele. Dikwels was dit maar een of twee bekeerlinge wat teruggegaan en vertel het van die groot dinge wat die Here gedoen het. Hulle het gesaai en die sendingspan kon kom oes.

Wanneer die woord rondgegaan het dat daar 'n diens gehou sou word, was die belangstelling buitengewoon groot. In een streek het die mense al ure voor die vasgestelde tyd begin saamkom vir die aangekondigde diens. Vir mense by wie tyd nie tel nie is dit iets buitengewoons, maar so groot was die honger na die verlossingswoord. Somtyds moes mense drie tot vyf dae wag voordat hulle die kans kon kry om met 'n werker oor hul sonde en verlossing te kon praat. Huis toe gaan wou hulle egter nie, nie voordat hulle eers hul saak met God reggemaak het nie.

Sedert daardie tyd toe die wind van God deur die geboutjie op Mapumulo gewaai het en die vuur in die skoongemaakte koeistal aangesteek is, het reeds talle mense verlossing by Christus gevind. Van hulle wat die nuwe lewe uit genade ontvang het, is geen boek gehou nie; hulle moet egter talryk wees.

Met verloop van tyd het die plek op Mapumulo te klein geraak. Die behoefte is ook gevoel aan 'n gebou waar diegene wat van ver gekom het, vir die nag kon oorbly. In 1970 verskuif die sentrum van die werk dan na Kwasizabantu, geleë tussen Kranskop en Mapumulo. Met heerlike herinneringe het Stegen-hulle die plek verlaat waar hulle op die Here gewag en sy teenwoordigheid en krag ondervind het. Die

getroue God was egter nog steeds in hul midde. Ook by Kwasizabantu het die ryke seën nie opgehou om te vloei nie. Die Here het die goeie werk wat Hy begin het, voortgesit. Nog steeds is mense wat in hul nood na Christus gekom het, daar gehelp. Kwasizabantu het werklik geword wat die Zoeloenaam beteken: Die plek waar mense gehelp word.

# 5 DIE GOD WAT UIT GENADE GENEES

Brandende sondeoortuiging, 'n stroom van heilsoekendes op weg na Mapumulo en Kwasizabantu, talle hartgrondige bekerings en die uitdryf van bose geeste was die gevolge van die vuur wat in die geboutjie op Mapumulo aangesteek is. Maar iets anders het ook gebeur - mense is genees van liggaamlike siektes.

## Die Here red en genees

Gedurende daardie tyd toe die Here se kennelike teenwoordigheid by Mapumulo ondervind is, is mense nie alleen van sonde gered nie, maar dikwels ook van siektes genees. Erlo Stegen en sy helpers het nie vir liggaamlike genesings gebid nie, ook het hulle dit nie verwag nie. Dit het sommer asof vanself gekom. God het net eenvoudig op 'n wonderlike wyse die mense aangeraak. Onder die Woordverkondiging het mense soms opgespring en uitgeroep: "Ek is gesond!" Ander is genees selfs nog voor die diens begin het. Die meeste genesings het egter plaasgevind nadat mense bewustelik hul lewens met God in die reine gebring het.

Tydens 'n veldtog by Tugela Ferry het etlike honderde mense agter gebly om hul saak met God reg te maak. Toe wou hulle ook dat vir hul liggaamlike node gebid word. Op daardie oomblik toe tien blindes die vertrek binnegaan waar vir hulle gebid sou word, het almal eensklaps siende geword. Nog treffender is dat 'n blinde vrou wat ook na daardie dienste wou kom, maar nie plek op die vragmotor kon kry nie, op dieselfde uur ook van haar blindheid genees is - etlike kilometers van die plek af waar die diens gehou is!

## Die hospitaal sonder medisyne

Met die verskuiwing na Kwasizabantu is 'n gebou opgerig wat later as die "hospitaal" bekend sou staan. Dit is 'n vreemde hospitaal. Daar is sale, beddens en siekes, maar geen verpleegsters in uniform word daar gesien nie, en geen medisynereuk begroet jou by die deur nie. Daar is dan ook geen opgeleide mediese personeel nie, en om hierdie rede word geen medisyne toegedien nie. Beswaar teen die gebruik van medisyne is daar egter nie. Reeds op Mapumulo was daar mense wat op 'n wonderlike wyse gesond geword het en wat gesê het dat hulle nooit meer medisyne sou gebruik nie. Erlo Stegen en sy medewerkers moes hulle vermaan om liewer te sê: "As God voortgaan om so te werk, sal ons, deur die genade van God, nie weer medisyne nodig hê nie." Wanneer 'n sieke by Kwasizabantu wel mediese behandeling nodig het, word so een na die naaste dokter of hospitaal geneem.

Die "hospitaal" op Kwasizabantu het tot stand gekom toe Zoeloes met allerlei kwale en gebreke van ver af begin kom het. Dit was nodig om vir daardie siekes 'n plekkie te gee waar hulle kon rus en oornag, terwyl die evangelie aan hulle gebring word. Mense met allerhande siektes en liggaamsgebreke het daar opgedaag, baiekeer mense vir wie die toordokters of mediese dokters niks kon doen nie. Blindes, dowes, lammes, kankerlyers, asmalyers, mense met maagkwale, nierkwale en hartkwale het al na Kwasizabantu gekom om gehelp te word.

Of hulle gehelp is? Allereers word aan alle "pasiente" geestelike hulp gegee. Daar word dan ook twee keer per dag dienste vir die siekes gehou. Dit is egter geen "genesingsdienste" nie, eerder bekeringsdienste. Ook in persoonlike gesprekke met die siekes word sonder uitsondering met die geestelike begin. Op die geestelike val die klem gedurigdeur. Die sieke word geleer dat sy fisiese nood en behoeftes nie die belangrikste is nie. Die eerste is dat

die verhouding met die Here reggestel moet word. As die sieke nog ongered is, word vir hom die weg van saligheid verduidelik. Dikwels verdwyn die siekte of fisiese gebrek wanneer so iemand vrede met God deur Christus gevind het - nog voordat spesifiek vir die liggaamlike nood gebid is.

Die volgende geval illustreer die benadering wat dikwels gevolg word. ŉ Ou blinde man het na Erlo Stegen gekom. "Ek wil hê julle moet my oë oopmaak," sê hy. "Ek het gehoor dit gebeur hier." Erlo verduidelik aan hom dat dit eintlik nie so lewensbelangrik is dat sy fisiese oë oopgaan nie. Belangriker is dit dat die oë van sy gees moet kan sien. Hierop vra Erlo Stegen vir hom of hy al ooit gesien het dat God hom liefhet, gesien het dat God sy Seun gestuur het om in sy plek te sterf, gesien het dat God sy sondes wil vergewe, en gesien het dat hy gered kan word.

"Nee," sê die ou man, "dit alles het ek nog nooit gesien nie." Weer vra die sendeling: "Het jy al gesien dat jy sonder God op pad is en na die verderf beweeg?"

Manne huil nie. Dis vrouens en kinders wat huil. So glo die Zoeloes. Maar toe huil die arme ou blinde man. Hy stort sy hart uit, stort sy sonde uit. En terwyl hy homself as ŉ verlore sondaar sien, terwyl hy die Here Jesus Christus as sy Verlosser aansien, het ook sy fisiese oë oopgegaan.

## Die wil van God bo alles

Wanneer iemand wat die Here ken,met ŉ liggaamlike kwaal na Kwasizabantu kom en verlang dat vir hom gebid moet word, word dit gedoen. Ook die een wat ongered en siek by Kwasizabantu opdaag, daar tot bekering kom en vra dat vir sy siekte gebid word, sal voorbidding ontvang. Daar word egter nooit vir iemand die versekering gegee dat hy gesond sal word nie, selfs nie as hy meen aan sekere vereistes te voldoen nie. Kom die genesing in antwoord op gebed, is daar dankbaarheid. Vind genesing nie plaas nie, word aanvaar dat dit nie die wil van God was dat die sieke gesond moes word nie.

Die leiers by Kwasizabantu beskou dit as ŉ groot gevaar en ernstige dwaling wanneer iemand weier of nalaat om te bid: "Laat U wil geskied." Wie so bid, gee tog nie toe aan ongeloof of twyfel, soos sommige meen nie, maar volg net die voorbeeld van die Here Jesus wat ons geleer het om so te bid (Matt 6:10) en wat self ook so gebid het toe Hy in die uiterste nood verkeer het (Matt 26:39). Dit is tog, sê Erlo Stegen, die hoë standaard waarvolgens die gelowige sy lewe moet inrig, naamlik om te soek dat die Here se wil in sy lewe sal geskied.

Wanneer God nie genees nie, word dit ook aan die sieke verduidelik dat liggaamlike siekte tot seën kan wees - beide vir die sieke en vir ander mense. Wanneer siekte mense nader na God en nader na mekaar bring, sodat die gebod van liefde deur die siekte gedien word, geskied God se wil - ook deur die siekte. Selfs al genees God nie die liggaam nie, sal die geestelike of pastorale werker nie verleë staan nie, aangesien dit dan aanvaar kan word dat die Here die siekte wil laat bly - tot seën vir mense en tot verheerliking van God.

Ook die sieke hoef nie in verdriet en moedeloosheid terug te gaan nie. Siekes wat na Kwasizabantu gekom het om gehelp te word, het teruggegaan met vreugde, ten spyte van ŉ blywende siekte. Hulle kon blymoedig huis toe gaan omdat hulle die Here gevind het en omdat hulle geleer het dat die lewe meer as die liggaam is.

## Geloof en genesing

Alhoewel genesing dikwels volg nadat die sieke sy sondes voor die Here bely en die verlossing in Christus aanvaar het, verbind die leiers op Kwasizabantu nie sonde en siekte ongekwalifiseerd met mekaar nie. Hulle weet wel dat daar in sekere gevalle 'n direkte en aanwysbare verband tussen siekte en sonde is, bv. geslagsiektes en buite-egtelike verkeer, maar dit geld nie vir alle siektes nie. Steeds wys hulle maar weer op Joh 9:1-13. Wel het siekte as sodanig sy oorsprong in die sondeval, maar dit is onhoudbaar om altyd 'n besondere sonde agter 'n besondere siekte te veronderstel.

Waar vir siekes by Kwasizabantu gebid word, word geloof in Christus nie altyd as voorwaarde vir genesing geëis nie. Erlo Stegen meen dit kan selfs 'n gevaarlike spel wees om vir 'n sieke te sê dat as sy sondes bely is en hy glo, hy gesond sal word. Die goedbedoelde raad van "glo net" moet tog rekening hou met God se oppermagtigheid. Erlo Stegen meen ook dat dit verkeerd is om die sieke aan te spoor, soos dikwels gedoen word, om die beloftes van God "toe te eien", sonder om rekening te hou met die wil van God en met die waarheid dat siekte ook 'n goeie doel kan dien. Ook reken hy nie dat die Skrifwoord: "Deur Sy wonde het daar vir ons genesing gekom" (Jes 53:5), op liggaamlike genesing slaan nie. Sê Erlo Stegen: "Ek glo nie dat elke Christen gesond moet wees nie; geestelik, ja, maar nie liggaamlik nie."

Verlange en geloof om genees te word, speel nie altyd 'n deurslaggewende rol by siektegenesing nie. By Kwasizabantu is met mense te doen gekry wat gesê het dat die Here hulle tog nie wil of sal genees nie - en tog het Hy! 'n Hindoevrou is eenkeer ietwat teen haar sin na Kwasizabantu gebring. Sy was verlam en stom en het nie geglo dat die Here haar sou genees nie. Toe haar buurvrou wat in 'n rystoel was egter genees is, het haar familie haar na Kwasizabantu se "hospitaal" gebring. Gedurende die gereelde dienste wat daar gehou is, het die Here haar deur sy Woord aangespreek en kom sy tot 'n hartgrondige bekering. 'n Paar dae daarna begin sy praat en nadat om genesing van die verlamdheid gebid is, staan sy op en loop. God het inderdaad gedoen ver bo wat sy verwag het. Sy het nie eens op genesing gehoop nie, tog ontvang sy beide verlossing van sonde en genesing van siekte. So groot is God, al is die geloof ook nog so klein.

Daar is ook die besondere geval van iemand wat glad nie vir Christus as Saligmaker geken het nie en waarskynlik ook nie eens die verlange na gesondmaking gehad het nie, maar wat tog wonderbaarlik genees is. Dit het so gebeur: 'n Hindoevrou het 'n dogter gehad wat geestelik versteurd was. Nòg die dokters nòg die gode by die Hindoetempels kon haar dogter help. Op 'n dag vertel 'n Zoeloevrou haar dat sy by Mapumulo - dit was nog voor die verskuiwing na Kwasizabantu - gehelp sal word. Daar, sê die Swartvrou, is Christene. Hulle aanbid Christus. Hulle sal vir die kind bid en sy sal gesond word. Toe die Hindoevrou dit hoor, roep sy uit: "Daardie is die God wat ek wil dien!" Die oomblik toe sy dit sê, is haar dogter genees. Sy het toe nog na Mapumulo gegaan om daar te vertel hoe haar dogter genees is, maar veral omdat sy meer wou weet van die wonderlike God, sodat sy Hom ook kon dien.

Maar hoe staan dit met die geloof van die instrument wat die Here gebruik om sulke genesings te bemiddel? Moet so iemand nie 'n "groot geloof" hê nie? Die leiers van Kwasizabantu verkies om te praat van goddelike genesing in plaas van geloofsgenesing, want dit is tog God wat die genesing bewerk, en nie die geloof nie. Oor die grootte van die geloof, stel Friedel Stegen dit kinderlik-mooi as

hy sê: "Hoe meer jy na jou geloof kyk, hoe kleiner word dit; hoe meer jy na Christus kyk, hoe groter word dit." Dikwels word aan die sendelinge op Kwasizabantu gevra of hulle bewus was van 'n besondere geloof tot die genesingswonder plaasgevind het. "Nee", antwoord een, "ons het nie eens aan geloof gedink nie, maar het soos 'n kind wat na sy vader toe kom vir die Here gevra om te genees. En as Hy dink dit is goed, maak Hy gesond."

"Ja, daar is so iets soos die gawe van gesondmaking", sê Erlo Stegen. "Tog gee God ook dikwels uit groot genade genesing op die gebede van mense wat nie die gawe het nie. Die Gewer is altyd groter as die gawe." Nie op die gawe nie, maar op die Here self moet die oë altyd gehou word. By Kwasizabantu word die gawe van gesondmaking dan ook nie uitgelig nie; diegene wat die gawe het, word ook nie afgesonder vir 'n besondere diens in die gemeente nie. Dit kan gevaarlik wees, meen Erlo Stegen, en tot geestelike hoogmoed lei.

Die Here het Homself nooit verbind om alle siekes van almal te genees nie. Hieroor is daar geen twyfel by die leiers op Kwasizabantu nie. Genesing lê in die hand van die soewereine God wat dit gee aan wie Hy wil en soos Hy wil. Soos Erlo Stegen sê: "As Hy genees, sê ons dankie. As Hy nie genees nie, aanvaar ons sy wil."

# 6 DIE WIND WAAI WAAR HY WIL

Vandat die Heilige Gees gedurende 1966 in die sinkgeboutjie op Mapumulo begin werk het, neem die derde persoon in die Godheid 'n besondere plek in die lewe en werk van Erlo Stegen en sy span in. Waar hulle iets van die wind en warmte van sy teenwoordigheid ervaar het, wou hulle daarna sy lewegewende krag nie meer ontbeer nie. Graag wil hulle lewe deur die krag van die Heilige Gees. Hulle sien dan ook daar sekere bewyse van die gawes van die Heilige Gees, terwyl die werk ook tot 'n groot hoogte gekenmerk word deur die vrug van dieselfde Gees.

## Die krag van die Gees

Om te lewe in die krag van die Heilige Gees is alleen moontlik deur 'n vervulling met die Heilige Gees. Erlo Stegen wissel dan ook die begrip "vervulling met die Heilige Gees" af met die "vuur van God" of die "krag van God." Die Heilige Gees is egter nie vir die leiers op Kwasizabantu 'n blote "krag" nie, maar die derde persoon in die goddelike Drie-eenheid. Die krag wat hulle bedoel, is dan niks anders nie as die krag wat belowe is aan diegene oor wie die Heilige Gees sou kom (Hand 1:8). Hierdie krag is nie allereers 'n wonderwerkende krag nie, maar 'n getuieniskrag.

Erlo Stegen meen dat die begrip "vervulling met die Gees" deur misbruik en onkunde vir baie mense leeg en niksseggend geword het. Ook gaan hy nie akkoord met diegene wat die vervulling met die Gees as 'n dikwels emosiebelaaide "second blessing" beskou nie. "God gee vir ons duisende seëninge", sê hy. Ook die vervulling met die Heilige Gees is 'n seëning wat die gelowige meer as een keer kan ontvang.

Met hierdie standpunt waarop Kwasizabantu staan, is geen fout te vind nie. Terwyl die doop met die Heilige Gees 'n eenmalige gebeurtenis is wat plaasvind wanneer die mens 'n gelowige in Christus word, is die vervulling met die Heilige Gees 'n herhaalbare ondervinding. In Efes 5:18 waar die gelowige opgeroep word om met die Gees vervul te word, staan die bevel in 'n tydsvorm wat daarop dui dat die vervulling iets is wat herhaal kan word en in stand gehou moet word.

Vervulling met die Heilige Gees kan ongetwyfeld gepaard gaan met 'n besondere ondervinding, 'n buitengewone bewuswording van die teenwoordigheid van God. Daar is dan ook alle rede om aan te neem dat die onvergeetlike ervaring wat die groepie bidders op Mapumulo te beurt geval het, niks anders as 'n vervulling met die Heilige Gees was nie. As Erlo Stegen daarvan vertel, laat val hy egter nie allereers die klem op die persoonlike ondervinding nie, maar op dit wat God gedoen het. God het die hemele geskeur, die vuur gestuur en self in hul midde gekom, sodat die bidders "God-bewus" geword het.

Vir Erlo Stegen gaan dit nie daaroor om te probeer verklaar wat op daardie dag gebeur het nie. Die belangrikste is dat daar daarna nuwe krag in sy bediening was, dat daar resultate was. Hy het ontdek dat hy en sy mede-gelowiges daar op 'n besondere wyse toegerus en bekragtig was vir hulle getuienistaak. En juis dit is een van die bewyse en resultate van die vervulling met die Heilige Gees.

Hierdie krag van die Gees het op allerlei maniere op Mapumulo en daarna op Kwasizabantu tot openbaring gekom. Deur die krag van die Gees is onbekeerdes na Mapumulo gebring, is hulle oortuig van hul

sonde en verlorenheid, maar ook van die verlossing in Christus Jesus. Deur die krag van die Heilige Gees het ook die prediking trefkrag gekry, is baie in die hart getref en het hulle hul tot die Here bekeer. Daar was ook krag tot genesing van liggaamlike kwale, krag tot bevryding van besetenes.

Terwyl die leiers en hul medewerkers op Kwasizabantu geen sistematiese uiteensetting het oor die persoon en werk van die Heilige Gees nie, is dit tog nie te ontken dat hulle wel 'n sekere ervaring van sy leiding en krag het nie.

## Die leiding van die Here

Reeds aan die begin toe groot getalle mense na Mapumulo gekom het om verlossing van sondes te kry, is gemerk dat iets buitengewoons aan die gebeur was. As aan daardie soekers gevra is wie vir hulle gestuur, genooi of gebring het, was die antwoord altyd maar: "Niemand nie." Hulle kon dit self nie begryp nie. "Dit moet die Here wees," het sommige dan besluit.

Hoe langer hoe meer is getuienisse ontvang van gelowiges, maar ook van ongelowiges, wat op ongewone maniere die wil van die Here oor sekere sake te wete gekom het. In sommige gevalle waar twee partye by die saak betrokke was, het beide op buitengewone wyse God se wil verneem. Die volgende illustreer so 'n geval: Tydens 'n evangelisasieveldtog by Kranskop is Erlo Stegen en 'n medewerker gelei om 'n vrou te gaan haal om die dienste te kom bywoon. Toe hulle in die middel van die nag daar aankom, het sy reeds vir hulle gesit en wag. Op hul verbaasde vraag oor hoe sy geweet het hulle gaan kom, was die antwoord dat die Here vir haar deur 'n droom gewys het dat sy klaar moes maak om saam te gaan. Hierdie vrou het nie alleen die Here gevind nie, maar ook 'n willige werktuig in sy hand geword.

Veel meer nog as die ongelowiges is dit die gelowiges, en dan veral van die werkers van Kwasizabantu wat op verskeie maniere bewus geword het van die leiding van die Here. Somtyds gebeur dit deur 'n droom of 'n gesig, enkeles hoor 'n direkte stem, ander kry 'n innerlike oortuiging. Erlo Stegen self is by verskillende geleenthede op sulke buitengewone maniere gelei. Hy vertel hoe die Here hom eenkeer in die nag gesê het om op te staan en na 'n sekere man te gaan wat omtrent 140 km van daar gewoon het. Na middernag, toe hy so 'n entjie van die ou man se huis af was, kry hy hom waar hy in sy motor sit. Die motor het vasgeval en aangesien die man net een been gehad het, was hy hulpeloos in die koue nag. Toe die man hoor dat die Here die sendeling gestuur het om hom te help, het sy hart vir die evangelie van Jesus Christus oopgegaan. Hy kon nie anders as om te glo dat die God wat so kan lei die ware God is nie. Ook hy wou toe daardie God dien.

Niemand op Kwasizabantu twyfel daaraan dat die Here deur sy Woord praat nie. Hoe lewend en oortuigend het dit nie met die gelowiges daar in die ou sinkgeboutjie op Mapumulo gepraat nie! En hoeveel ongereddes het nie tot bekering gekom deurdat hulle die stem van die Here in sy Woord gehoor het nie! Die Woord is onteenseglik God se besondere openbaring aan die mens. Maar, sê Erlo Stegen, dit is nie almal wat die stem van die Here daarin hoor nie. Ook die hoorder van die Woord moet 'n openbaring hê sodat hy die Woord waarlik as die lewende stem van God kan hoor. Hiermee wil hy dan sê dat die Here self die mens se ore moet oopmaak om die stem van die Here te herken. In hierdie opsig lei die Here die mens dan nie allereers deur die Woord nie, maar tot die Woord en tot sy geopenbaarde wil.

By Erlo Stegen is daar geen twyfel nie dat die Here verskeie maniere gebruik om mense tot sy Woord te lei of om sy wil aan hulle bekend te maak. Die besondere wil van die Here vir 'n sekere mens onder bepaalde omstandighede word nie altyd en duidelik in sy Woord uitgestippel nie. Maar nou kan die Here vir die mens op verskeie maniere laat verstaan wat om te doen en waar om te gaan sonder dat daardie persoon so 'n opdrag in die Bybel gelees het. Veral in buitengewone omstandighede, soos in tye van geestelike herlewings, openbaar die Here Homself dikwels op buitengewone maniere. Drome en gesigte as draers van besondere boodskappe is dan nie ongewoon nie.

Tydens sy bediening het Erlo Stegen sy hoorders gewaarsku om nie veel waarde aan drome te heg nie. Hy het aan hulle probeer verduidelik dat drome saamhang met daaglikse ervarings of belewenisse uit die kindertyd. Nadat die Here self egter op Mapumulo begin werk het, moes Erlo Stegen erken dat drome dikwels meer is as gewysigde weergawes van sekere ervaringe, die uitdrukkking van onderdrukte emosies, of watter ander sielkundige verklaring ook al daaraan gegee word. Hy het begin verstaan dat drome en gesigte ook 'n deel van God se werkwyse kan wees. God wat werk soos Hy wil, kan ook sulke middele gebruik om sy wil bekend te maak.

Die leiers op Kwasizabantu is terdeë daarvan bewus dat mense dikwels sê of meen dat hulle deur die Here gelei is, terwyl die leiding tog nie van God kom nie. Mense kan deur hul eie wil, mening, insigte en drange gelei word. Ook Satan dien homself as leier aan. Waar God sy Gees gestuur het om die mens te lei, kom Satan as die nabootser van God in die vorm van 'n engel van die lig om deur sy leiding te mislei en te verlei. Ook hy werk in die menslike hart, ook hy buig die mens se wil. Die Gees van God werk deur die Woord om die mens tot 'n sekere oortuiging te bring, maar ook die Satan gebruik die Woord. Hy is juis op sy gevaarlikste wanneer hy met die Bybel kom. Selfs na die Here het hy met die Skrifwoord in sy mond gekom om die goddelike plan te probeer dwarsboom.

Nie alleen kan die stem van die Satan moontlik verwar word met die stem van die Here nie, meer dikwels nog soek iemand sy eie belang, terwyl hy voorgee dat hy die stem van die Here gehoor en sy wil verneem het. Erlo Stegen vertel van die volgende amusante voorval: 'n Mooi meisie kom eendag na hom en vra: "Is dit die wil van die Here dat ek vyf mans moet hê?" "Hoekom vra jy so?", wil hy weet. Sy antwoord: "Omdat daar reeds vyf jongmans na my gekom het en elkeen het gesê dat dit die wil van die Here is dat ek met hom moet trou." En voeg Erlo Stegen glimlaggend toe: "Nie een van die vyf is toe met haar getroud nie."

As iemand dan kom en daarop aanspraak maak dat die Here iets aan hom bekend gemaak het, kan so 'n "bekendmaking" een van drie oorspronge hê: Die Gees van God, die gees van die Satan, of die menslike gees self. Bewus hiervan, word elke aanspraak deur die leiers op Kwasizabantu getoets om sodoende te probeer bepaal of die droom, visioen of ingewing wel van die Here was.

Een van die maatstawwe wat aangelê word, en wel die belangrikste, is om te vra of so 'n "openbaring" in ooreenstemming met die Bybelse openbaring is. 'n Ander toetssteen is die vrug of gevolg van so 'n "openbaring". Om dit te kan vasstel, word aantekeninge gehou van die visioen, droom of ander "bekendmaking" - dag, datum, plek en inhoud daarvan. Gaan die drome of visioene nie in vervulling nie, is dit nie uit God nie. Gaan dit wel in vervulling tot bevordering van die evangelie, tot heil van die mens en tot

eer van God, kan die "openbaringe" as komende van God bestempel word. Hier geld die Bybelse reël dan ook: Aan die vrugte sal die boom geken word. Met verloop van tyd word dit dan wel duidelik watter persone "die gawe van profesie" het in die sin dat hulle instrumente is deur wie God sy wil op besondere maniere bekend maak.

So iemand was Lindiwe wat haarself reeds op negejarige leeftyd aan die Here gegee het. Sy het etlike drome en visioene gehad. Die eerste groep hiervan was op haarself gerig en het gedien as aansporing om haarself voller aan die Here te wy. 'n Latere reeks drome en gesigte het die bekering van ongelowiges tot gevolg gehad. Meer as een keer het sy selfs 'n adres in 'n droom ontvang. Erlo Stegen se twyfel oor die geloofwaardigheid van hierdie "bekendmakinge" is telkens beskaamd as juis mense in die grootste nood by daardie adres gevind is. Deur die bevrydende krag van die evangelie is die nood dan ook daar verlig.

Hierdie besondere ervaringe kan seker nie afgemaak word as die produk van bygeloof, inbeelding, hallusinasie of een of ander aktiwiteit van die menslike gees nie. Daarvoor is die getuienis te sterk en die vrug van hierdie ondervindinge te oortuigend.

Drome, visioene en ander ervarings waardeur die mens God se wil verneem, word dikwels as buite-bybelse openbaringe aangemerk. Sulke openbaringe is inderdaad buite-bybels omdat sodanige leiding of kennis nie uit die Bybel bekom word nie. Die begrip "buite-bybelse openbaringe" kan egter ook misleidend wees omdat die benaming die indruk kan wek dat sulke openbaringe kompeteer met die Skrifopenbaring. Die Skrifgebonde gelowige kan egter nooit genoeë daarmee neem dat sulke buite-bybelse openbaring op dieselfde vlak as die Skrifopenbaring geplaas word nie. By Kwasizabantu is dit ook nie die geval nie. Sulke openbaringe word dan juis daar aan die Skrif getoets! Om hierdie rede kan hierdie openbaringe, in elk geval soos dit by Kwasizabantu funksioneer, nie as 'n aanvulling by die Bybelse kanon of as verlengstuk van die Woord van God beskou word nie.

Dit hoef ook geen beswaar op te lewer wanneer aanvaar word dat God Homself buite die Skrif openbaar nie. Hy doen dit tog ook, weliswaar op beperkte wyse, deur die natuur, die mens se rede, en selfs ook deur die gang van die geskiedenis. Hier het ons dus ook 'n soort buite-bybelse openbaring, bekend as die "algemene openbaring." Die Skrifopenbaring weer, word aangedui as die "besondere openbaring." Waar die Here op buitengewone wyse lei en sy wil so bekend maak, kan miskien van 'n "buitengewone openbaring" gepraat word om dit dan so van die "besondere openbaring" te onderskei. Moontlik is dit selfs beter om van "buitengewone bekendmakinge" of "buitengewone leiding" te praat. Dit is buitengewoon in die sin dat dit onder buitengewone omstandighede, byvoorbeeld in tye van geestelike herlewings, gebeur. Dit is ook buitengewoon omdat nie alle mense nie, ook nie alle gelowiges op sulke wyse 'n "openbaring" van die Here ontvang nie. So 'n bekendmaking is plekgebonde en het nie wyer waarde of geldigheid nie. Ongetwyfeld moet die beweringe dat sulke buitengewone openbaringe deur middel van drome, visioene, stemme of innerlike oortuiginge ontvang is, met groot versigtigheid, maar met 'n oop gemoed, gehanteer word. Kwasizabantu weet van die rol wat die menslike gees en die gees van Satan kan speel, maar weet ook dat die Gees van God nie aan 'n sekere patroon gebonde is nie. Die wind waai immers waar hy wil. En God werk soos Hy wil.

## Die bevryding van besetenes

Een van die laagtepunte, maar ook een van die hoogtepunte van Erlo Stegen se bediening staan in noue verband met gevalle van beseten-

heid. Dit was die mislukking om ŉ besete meisie deur gebed te genees wat hom in die diepte van moedeloosheid gewerp en hom byna die Bybel laat verwerp het. Maar ses jaar daarna was dit die bekering en genesing van ŉ besete towenares wat die eerste bewys gebring het dat God Hom tot die bidders neergebuig het en besig was om met krag te werk.

Die kind van heidense Zoeloe-ouers word dikwels reeds voor sy geboorte opgedra aan die voorvadergeeste tot wie om hulp en beskerming gebid word. Wanneer die kind in die wêreld kom, kom hy terselfdertyd in ŉ godsdienstige stelsel van toordokters, voorvadergeeste, bose geeste en magiese kragte. Dwarsdeur sy lewe beïnvloed en bepaal hierdie "geestelike" dampkring feitlik alles wat hy doen.

Bose geeste is ŉ onbetwisbare werklikheid vir die Swartman. Besetenheid deur bose geeste ook. So dikwels is dit towenaars en towenaresse wat demoongebonde raak. Dit is nie verbasend nie. Nie selde nie neem die duistere magte oor en beset hulle juis die persoon wat van hulle dienste gebruik maak. In ander gevalle weer word die drang om deur ŉ gees beset te word as ŉ onweerstaanbare mag ervaar.

Vir die sendeling wat onder die Swartmense werk, is besetenheid ook ŉ werklikheid, ŉ harde werklikheid wat nie ligtelik opgevat of kopskuddend afgemaak kan word nie. Die leiers op Kwasizabantu is dit eens dat nie alle abnormale handelwyses, selfs nie buitengewone vyandige en antichristelike houdinge of godslasterlike optrede, op duiwelbesetenheid dui nie. Hulle is ook terdeë daarvan bewus dat dit nie altyd so ŉ eenvoudige saak is om tussen besetenheid en kranksinnigheid te onderskei nie.

Bewus van die velerlei gestaltes van die Satan en sy verderflike invloed op die mens, het Erlo Stegen dit tog teen diegene wat ŉ bose gees agter byna elke probleem in die mens se lewe soek. So dikwels is die probleem niks anders as sonde wat bely en verwyder moet word nie. Hy kan hom ook nie vereenselwig met die beskouing dat ŉ mens na sekere onbekende "bindinge van Satan" in jou lewe moet gaan soek nie. Dat so ŉ binding, soos soms beweer word, tot die derde of vierde geslag kan teruggaan, vind hy ook onaanvaarbaar. Hy is van oordeel dat iemand wat besete is of deur bose geeste gebind is, gewoonlik self weet wat die probleem is. Die Here het nooit vir iemand gesê: "Jy is gebind; jy het innerlike genesing nodig" nie. Sy benadering was om vir mense te vra wat hulle wou hê dat Hy vir hulle moes doen.

Dieselfde benadering word op Kwasizabantu gevolg. As iemand hulp kom soek, word nie vir so een gesê wat die probleem is nie. Eerder word gevra hoe hy gehelp kan word. Die heilbegerige besetene sal dikwels self erken dat hy besete is en graag bevry wil word. Een van etlike gevalle is van ŉ vrou wat hulp kom soek het. Volgens haar was sy gekwel deur bose geeste. Nadat daar lank vir haar gebid is, het die geeste hul bestaan bekend gemaak en so die vrou se diagnose bevestig.

Daar word nie alleen vir die besetene gebid nie; so ŉ persoon word ook gevra om sy sondes voor die Here te bring en vergiffenis te vra. Dit is deur sonde dat die duiwel sy greep op die mens verstewig. Wie wil breek met die sonde, open die weg tot bevryding. ŉ Towenares wat met geeste kontak gehad het en self ook deur die geeste beset was, het na Erlo Stegen gekom. Hy het aan haar gesê om haar verbintenis met die geeste te verbreek anders kan sy nie verlos word nie. Aanvanklik wou sy nie omdat sy gevrees het dat hulle hul op haar sou wreek. Nadat sy later met alles wat sondig is gewilliglik gebreek het, ook met die geeste, is sy verlos, beide van sonde en besetenheid.

By Kwasizabantu is daar geen vaste patroon, metode of volgorde wat gevolg word wanneer iemand bevryding van besetenheid soek nie. Twee elemente speel egter 'n bepalende rol, naamlik belydenis en afsweer van die sonde deur die besetene, en gebed om bevryding. By meer as een geleentheid is die hele span vir voorbidding ingeroep. In die meeste gevalle het bevryding gekom sonder dat dit nodig was om die bose geeste in die naam van Christus te beveel om die persoon te verlaat.

Wanneer besetenes bevry word, begin die demone dikwels praat, stel hulle hulleself dikwels bekend, of sê dat hulle nou die persoon gaan verlaat. Wanneer mense bevry word, val hulle somtyds soos dooies op die grond. Waar die gesigte eens vertrek was van haat of ander bose emosies, verander dit in rustigheid of selfs blydskap.

By Kwasizabantu is niemand afgesonder vir die taak van eksorsisme nie. Ook word dit nie beskou as 'n besondere faset van die bediening nie. By die uitdryf van duiwels gaan dit om die verlossing van die verslawende mag van Satan en sonde, gaan dit om die herstel van die verhouding met God deur Christus Jesus. Die krag om dit te doen, kom ook maar weer deur die besondere krag van die Heilige Gees wat werk soos Hy wil. Die wind waai ook immers waar hy wil.

## Die vraagteken agter die tongespraak

Reeds in 1964 na die besoek van David du Plessis aan Pietermaritzburg, het die spreek in tale 'n brandende saak vir die Bibelhaus-groep geword. Dit het egter ook geblyk 'n saak van meningsverskil, verdeeldheid en skeuring te wees.

Erlo Stegen was een van diegene wat hulle nie kon vereenselwig het met die leer en praktyk van die spreek in tale nie, allermins nog op die wyse wat dit by die betrokke vergadering daar in Pietermaritzburg geïllustreer en beoefen is. Meer nog, etlike lede van die Bibelhaus-groep wat daar teenwoordig was, was geskok oor die metode wat gevolg is om tot die sogenaamde ontvangs van die Heilige Gees te kom en mense "in tale" te laat praat.

Met die vertrek van Anton Engelbrecht gedurende hierdie tyd, het Erlo Stegen die dienste op Claridge waargeneem. In die verwarring wat oor die tale-kwessie geheers het, moes hy leiding gee. Sy beskouing, wat hy dan ook nie onder stoele en banke weggesteek het nie, was dat die Bybel niks weet van tale as die besondere onderskeidingsteken of die herkenningsteken van die vervulling met die Gees nie. As mens die Gees aan die tale moes herken, sou Hy dan nie die Taalgees genoem gewees het nie? wou Erlo Stegen, miskien met 'n tikkie humor, weet. Sy beskouing, Skriftuurlik genoeg, was dat daar een Gees is, maar baie gawes. Dit is dieselfde Gees, maar Hy gee nie aan almal dieselfde gawes nie. Almal is tog nie profete nie; almal het ook nie die gawe van genesing nie. Net so spreek almal nie in tale nie.

Alhoewel Erlo Stegen die spreek in tale soos hy dit ervaar het aanvanklik sterk teengestaan het, het hy tog nie die moontlikheid van 'n hedendaagse egte, Bybelse spreek in tale uitgesluit nie. Hierdie beskouing het bevestiging gekry gedurende die tyd toe die Heilige Gees kragtig op Mapumulo begin werk het. Daar het iemand, 'n lidmaat van die Lutherse Kerk, in tale begin praat. Volgens Erlo Stegen, was die boodskap wat ook uitgelê is, "goed en Skriftuurlik." Daarna het tongespraak "baie min" op Mapumulo of Kwasizabantu voorgekom.

Dit was nie alleen die onskriftuurlikheid van die beskouing dat elke gelowige wat met die Heilige Gees vervul is in tale moet spreek

wat vir Erlo Stegen teen die bors gestuit het nie. Wat hom net so gehinder het en die egtheid van dit wat as tongespraak aangedien is, laat bevraagteken het, was die indruk van oppervlakkigheid wat baie van die beoefenaars daarvan gelaat het. Latere ontmoetinge met sommige ander sprekers in "tale" het die indruk bevestig. Van hulle het min geweet van verlossing van sondes, minder nog van 'n toewyding aan Christus, byna niks van 'n geheiligde lewe waarin die Heilige Gees woon nie, en weinig van die liefde wat tog die eerste en grootste vrug van die Gees is.

Die ontdekking dat die mens wat onder die mag en beheer van die Satan staan ook in 'n taal kan praat wat so 'n persoon nie geleer het nie, sou ook vir Erlo Stegen en sy span tot groter versigtigheid maan wanneer hulle met die verskynsel van tongespraak te doen kry. Het daardie towenares, die eerste een wat na Mapumulo gekom het, dan nie ook in 'n taal gepraat wat sy glad nie aangeleer het nie? Ook van die ander besetenes met wie die span later te doen gekry het, het in vreemde tale gepraat. Erlo Stegen en sy groep kon hieruit slegs die afleiding maak, wat reeds elders in die wêreld vasgestel is, dat ook bose geeste vir mense vreemde tale kan laat praat.

Later het dit vir Erlo Stegen duidelik geword dat die Satan ook die spreek in tale wil gebruik om sy eie oogmerke te bereik. Hy vertel dat terwyl hulle op 'n keer vir 'n vrou met 'n verlamde arm gebid het, 'n stem deur haar gepraat en gesê het dat hulle gemeen het om die verkondigingswerk af te breek deur die spreek in tale. Die "hulle" kon niemand anders as die bose magte gewees het nie.

In die lig hiervan is dit begryplik dat Erlo Stegen die "onderskeiding van die geeste" (1 Kor 12:10) as een van die belangrikste gawes van die Gees noem. Die Satan, teenstander van God en mens, is steeds daarop uit om die werk van God af te breek of te weerstaan. As hy dit nie met direkte teenstand kan regkry nie, probeer hy sy doel bereik deur oënskynlik parallel met God te werk. Dan aap sy eie bose geeste die werkinge van die Heilige Gees na! Ook hulle vul die menslike lewe, ook hulle is sterk, ook hulle spreek in tale! Afgesien van die Heilige Gees en die bose gees, is daar nog 'n derde "gees" wat as moontlike oorsprong van tongespraak aangemerk moet word, naamlik die menslike gees self wat onder sekere omstandighede op sekere impulse reageer en "tale" voortbring.

Waar die tongespraakstroom wat sedert die tweede helfte van ons eeu so sterk begin vloei het,dan uit drie moontlike bronne ontspring - goddelike Gees, bose gees, menslike gees - begryp mens Erlo Stegen se klem op die noodsaaklikheid van "onderskeiding". Hoe die onderskeiding in die praktyk gedoen moet word, is egter nie duidelik uitgestippel nie. Wat 'n groot gewig dra, is dat die persoon wat in tale praat se eie lewe moet kan getuig dat hy 'n Geesvervulde kind van die Here is. Indien nie, sou mens wel dit kan bevraagteken of so een se tongespraak deur die Heilige Gees ingegee is. Ordelikheid en die opbouing van die gemeente is verdere maatstawwe wat die leiers op Kwasizabantu wil aanlê vir Bybelse tongespraak.

Uitgaande van wat die Skrif leer sowel as die leiers op Kwasizabantu se eie waarnemings en ervarings, is dit begryplik dat hulle hierdie saak met groot omsigtigheid wil hanteer. Duidelik is dit dat hulle die tongespraak nie sonder meer verwerp nie. Die Here as die soewereine God het die reg om Hom te openbaar soos Hy wil en te werk soos Hy wil. Erlo Stegen vat sy groep se standpunt oor die spreek in tale soos volg saam: "Ons is nie teen die charisma

nie, maar die pseudo-charisma weerstaan ons. As God iets doen, wil ons nooit daarteen wees nie, maar dit moet God wees." In die praktyk speel die spreek van tale geen rol by Kwasizabantu as uitdrukking van die geloofslewe of in die opbou en funksionering van die gemeente nie.

Die oormatige klem wat sommige lidmate van die Pinksterkerke op die spreek in tale lê, skep somtyds ietwat van 'n probleem wanneer hulle by Kwasizabantu op besoek is. Dit het al gebeur dat hulle wanorde en verwarring bring as hulle tydens 'n diens die tongespraak beoefen. Somtyds gaan hierdie besoekers ook in meer intiemer groepies voort met hierdie praktyk. Ander besoekers wat nie weet wie werker en wie besoeker op Kwasizabantu is nie, kan maklik die indruk kry dat tongespraak die normale by Kwasizabantu is. Niks is verder van die waarheid as dit nie. Wanneer die leiers self hoor dat daar deur die besoekers in tale gepraat word, of dit hulle so meegedeel word, word sulke besoekers vriendelik versoek om dit te beëindig.

Alhoewel die skriftuurlike grond van tongespraak erken word, is Kwasizabantu terselfdertyd daarvan oortuig dat nie alles wat as spreek in tale bestempel word, die Bybelse tongespraak is nie. Om aan die gevaar te ontkom dat aan die onegte 'n plek in die gemeente gegee word sowel as om verwarring te voorkom, word tongespraak by Kwasizabantu dan ook ontmoedig. Dat die egte wel kan voorkom, word nie ontken nie. God werk soos Hy wil, net soos die wind waai waar hy wil.

## Die vrug van die Gees

Gedurende daardie tyd dat die Here met Erlo Stegen en sy groepie gemeentelede begin werk het, was daar veral een ding waarvan die Heilige Gees hom hartgrondelik oortuig het - sy gebrek aan liefde vir sy naaste, veral sy swart naaste. "Ek kan hulle nie dien nie! Ek kan die Zoeloes nie dien nie! Here, stuur my dan liewers weg!" het hy geprotesteer. Maar toe die wind van die Heilige Gees gekom het, is ook hierdie liefdeloosheid weggewaai. Waar die Heilige Gees die lewe voed en vul, is liefde die eerste en mooiste vrug.

Besoekers aan Kwasizabantu sien en ervaar dikwels niks van die werkinge van die besondere gawes van die Gees nie. Nie dat dit nie plaasvind nie, maar wat wel opval en 'n blywende indruk maak, is die vrug van die Gees. As dit waar is, soos gesê is, dat al die besondere gawes van die Gees waarvan Paulus in 1 Kor 12:27-31 praat op Kwasizabantu funksioneer, dan is dit seker net so waar dat die hele negevoudige vrug van Gal 5:22 ook daar gevind word.

Op Kwasizabantu word erns gemaak met die Bybelse opdrag dat die gelowiges lewende briewe van God moet wees, dat hul lewenswandel moet getuig van wat hulle bely. Deur hul daaglikse lewe moet hul ligte in die wêreld en sielewenners vir Christus wees. Vir die ongelowige wat homself in 'n Christelike gemeente of gemeenskap bevind, is dit die liefde, goeie werk, lewensheiliging, blymoedigheid, selfverloëning, gasvryheid en goeie verhoudinge wat hy daar ondervind wat 'n stempel op hom gaan afdruk.

Baie van hierdie kenmerke van 'n lewende gemeente, maar wat terselfdertyd die vrug van die Gees is, word op Kwasizabantu gevind. Met gasvryheid word die besoeker daar ontvang en gevoed. Hy word getref deur die sterk gemeenskapskarakter. Hy ontdek spoedig dat die mense daar begerig is om heilig voor die Here te leef, en hy sien hoe met blymoedigheid en nederigheid die alledaagse werk gedoen word. Die onbevooroordeelde waarnemer kan nie anders nie as om tot die slotsom te kom dat die groep gelowiges ernstig daarna strewe om deur die Gees van God gelei en geregeer te word. En by diegene wat deur die Gees lewe, sal die vrug van die Gees nie ontbreek nie.

Die vrug van die Gees, waarvan liefde die eerste samestellende deel is, bring ook mee dat rasseverhoudinge by Kwasizabantu nie as 'n probleem beskou of gehanteer word nie. Die dienste daar sowel as op Claridge word dikwels deur mense uit baie nasies en tale bygewoon. Duitsers, Engelse, Afrikaners, Indiërs, Zoeloes en nog meer verenig hulle en voel hulle een in gemeenskap met die Here en met mekaar. Die taalverskille word grootliks deur tolke oorbrug en stel die hoorder in staat om groter seën uit die diens te kry. Deurdat op so 'n manier rekening gehou word met die taalverskille word terselfdertyd 'n sekere mate van erkenning aan etnisiteit en identiteit gegee.

Wat die onderlinge verkeer op Kwasizabantu betref, sorg die Christelike liefde, vrede, vriendelikheid en nederigheid dat die een bevolkingsgroep hom nie oor die ander verhef nie. Saam dank almal die Here by die etenstafel vir sy versorgende liefde, saam geniet hulle wat voorgesit is. Ook tydens evangelisasieveldtogte bid die medewerkers saam, werk hulle saam en kom hulle saam te ruste na die dag se arbeid. Vir meer as een besoeker was hierdie ongedwonge saamverkeer van Wit en Swart 'n leerskool in Christelike verhoudinge, verhoudinge moontlik gemaak deur die samebindende krag van die Heilige Gees.

Aan sy vrugte word die boom geken. Wie die vrug van die Gees op Kwasizabantu sien, moet erken dat die Heilige Gees ook daar woon en werk.

# 7 DIE WERK IN DIE WINGERD

Die mense van Kwasizabantu is hulle wat op een of ander tyd, op een of ander manier, die stem van die Here gehoor het: "Kind, gaan werk vandag in my wingerd."

## Waartoe die werk

Op die vraag wat die Kwasizabantu-groep as die belangrikste van hul aktiwiteite beskou, antwoord Erlo Stegen soos volg: "Die Here Jesus moet vir ons van groter belang wees as enigiets anders - selfs die redding van siele. Ek kan besig wees met siele, maar tog is my lewe miskien nie reg met God nie. Die regte sielewenner is die persoon wat reg is met die Here." As Trevor Dahl, een van die ander leiers, dit as die hoofsaak ag "om die wil van die Here in ons lewens te doen", beaam hy wat Erlo Stegen sê. Hiermee kom hulle baie naby aan Johannes Calvyn se uitspraak: "Die eerste reël van al ons handelinge is om God wat ons roep, te volg." Die persoonlike volgelingskap moet voorrang geniet. Dit is dan ook vir Kwasizabantu die hoogste doel waaruit nie alleen die ander doelstellinge voortvloei nie, maar wat ook beide vereiste en bekwaammaking vir die najaag daarvan is.

As die regte persoonlike verhouding met die Here die eerste en belangrike doelstelling is, is die tweede om mense te help. Alhoewel dit die verklaarde doel is om mense "in alle opsigte", dit wil sê in hul totaliteit, te help, is dit tog duidelik dat by Kwasizabantu die geestelike hulp voorop gestel word. Dit is ook reg so, want, so het Christus tog self gesê: Wat sal dit tog help as 'n mens die hele wêreld wen, maar skade ly aan sy siel?

Die hulp bestaan allereers daarin dat mense deur die evangelie van Christus gehelp word om van hul sonde en skuld verlos te word, om in die regte verhouding met die Here te kom en volgens sy wil te leef. Ten grondslag van die voorrang wat aan die geestelike gegee word, lê nie alleen die Bybelse lering van die waarde van die siel nie, maar ook die waarneming dat so baie kerke en sendelinge besig is met allerlei fisiese en sosiale dienste. Hierdie dienste is nodig en goed, maar as die essensiële, die bring van die mense na Christus, agterweë gelaat word, het al hierdie aktiwiteite slegs beperkte waarde. Liggaamlike hulp kan iemand deur die lewe help, maar nie by Christus, die lewe self, bring nie.

Die leiers op Kwasizabantu is inderdaad daarvan bewus dat Jesus Christus nie die liggaam geminag en nie sy oë vir die liggaamlike node gesluit het nie. Siekes, hongeriges en vermoeides het Hy nie weggestuur asof hulle nood Hom nie raak nie. By Kwasizabantu word ook siekes ontvang. As hulle so verlang, word vir hulle gebid, en as dit die wil van die Here is, word hulle genees. Die besoeker by Kwasizabantu word ook nie honger weggestuur nie en 'n bed word hom nie geweier nie. Die wat vermoeid is, of dit na die liggaam of na die siel is, vind in Kwasizabantu 'n rusplek langs die pad.

Die derde doelstelling van Kwasizabantu is om, in die woorde van Erlo Stegen, as "impuls" te dien. 'n Groot aantal mense uit bestaande kerke het deur die verkondiging wat van Kwasizabantu uitgegaan het veel seën ontvang. Sodanige lidmate uit ander gemeentes kan nie sonder meer by Kwasizabantu aansluit nie. Aan hulle is die boodskap: Gaan terug na die kerk waaraan jy behoord en wees daar die lig en die sout. Die seën wat ontvang is, moet aan-

gegee word. Dit het dan ook al gebeur dat Sioniste wat onder die prediking van Erlo Stegen en sy span tot bekering gekom het, met die verlossingsboodskap na hul eie groep teruggegaan het. Die gevolg was dat byna die hele groep hulle tot Christus bekeer het. Met hierdie oogmerk, naamlik om ŉ impuls te wees, word terselfdertyd ook die tweede doelstelling gedien - om mense tot hulp en seën te wees.

Maar daar is ook ŉ vierde doelstelling as uitvloeisel van die verkondiging van die evangelie en die verlange om tot hulp te wees. Dit is om mense in gemeentes en as kerk saam te snoer. Nie almal wat wil kom, word as lidmate ontvang nie. Alleen maar bekeerlinge uit die heidendom en diegene wat geen kerkverband het nie kan by een van Kwasizabantu se gemeentes ingeskakel word. So word hulle dan ŉ geestelike tuiste gebied waar hulle verder opgebou kan word in die geloof om des te beter volgens die wil van die Here en tot seën vir mekaar te kan lewe.

## Die werkers in die wingerd

Tans is daar ongeveer honderd persone besig in die Here se wingerd wat Hy by Kwasizabantu geplant het. Ongeveer twintig van hulle is lede van die familie Stegen, sommige deur bloedverwantskap, ander weer aangetroud. Aan die spits van die werk staan Erlo Stegen, die vriendelike sendeling met die ferme gang. Toegewyde gelowige wat hy is, neem hy die werk in die wingerd met groot erns op. Tog kom die glimlag gou en spontaan, die humorsin breek telkens deur, en die innerlike blydskap bly nie bedek nie. Gepaard met ŉ kragtige persoonlikheid gaan ŉ bewoë gemoed, ŉ hulpvaardige geaardheid en ŉ ootmoedige gees. Hy is getroud met Kay Dahl, tans ŉ aktiewe medewerkster. Hulle het vier dogters, Hulda, Naomi en Ruth wat ŉ tweeling is, en Elizabeth. Hy beheers vier tale met gemak - Duits, Engels, Afrikaans en Zoeloe.

Erlo Stegen word bygestaan deur Trevor Dahl en Friedel Stegen wat as onderleiers aangedui kan word. Friedel Stegen, een van die vier broers van Erlo, is boer en sakeman. ŉ Paar jaar gelede het hy hom op Kwasizabantu kom vestig om beter en meer in die Here se diens te staan.

Trevor Dahl, broer van Kay Stegen, het die nuwe lewe in Christus gevind min of meer dieselfde tyd toe die Heilige Gees op Mapumulo begin werk het. As suksesvolle sakeman was hy baie gelukkig in sy beroep, maar hy het gevoel die Here roep hom vir voltydse werk in die wingerd. Soos sy swaer, Erlo Stegen, het hy hom ook lank teen die gedagte verset - totdat hy moes oorgee. Tans is hy reeds meer as tien jaar op Kwasizabantu. Hy is getroud met Naomi, ŉ dogter van Friedel Stegen.

Behalwe die lede van die Stegen-familie wat voltyds in die wingerd werk, is daar nog ander familielede wat deeltyds kom help. Onder hulle tel die ander drie broers van Erlo en Friedel Stegen, naamlik Heino, Bodo en Manfred. Hulle is boere en sakemanne, tog beskou hulle, saam met hul vrouens, hul werk vir die Here as die belangrikste aktiwiteit.

## Die werk van verkondiging

Prediking, die verkondiging van die Woord van die Here, is die godgewilde middel waardeur die mens tot geloof in Christus gebring word. Hoe kan mens die Here aanroep, sowel in skuldbelydenis as in lof, as jy nie van Hom gehoor het nie? En hoe kan jy van Hom

hoor sonder iemand wat preek, sê-vra Paulus in Rom 10:14. Natuurlik kan 'n mens vandag vir Paulus antwoord dat Bybels tog vryelik beskikbaar is en dat mens van Christus kan hoor terwyl jy self die Bybel lees en dus geen prediker nodig het nie.

In Zoeloeland waar Erlo Stegen en sy span werk, bly prediking egter nog die vernaamste instrument om die blye boodskap by die ongeredde mens tuis te bring. Uitgestuur na gebiede waar die besit van 'n Bybel dikwels meer die uitsondering as die reël is, vervul die prediking 'n onvervangbare rol. Maar ook waar die Bybel beskikbaar is, gelees word en saamgebring word na die diens, is dit die prediking wat die middel is, of moet wees, waardeur die verstand verlig, die hart geraak en die wil gebuig word. God se metode is byna altyd die waarheid en 'n mens. Die waarheid van die Woord word dan as waarheid gehoor deur middel van 'n mens wat in die toerusting van die Gees die boodskap bring.

So het dit ook gebeur nadat die Here self begin het om deur sy Gees vir Erlo Stegen en sy groep toe te rus. Die prediking wat voorheen dikwels kragteloos en sonder vrug was, het daarna oortuigingskrag gekry. Mense wat sonder God voortgespoed het na die afgrond waarvan hulle nie eens bewus was nie, sien skielik die ewigheidsgevaar voor hulle opdoem. Hul verlore toestand word 'n wrede werklikheid, hul sondes 'n ondraaglike las. Sonder om te let op moeite, afstand of tyd, begin hulle soek om bevry te word. Dan as deur die verkondiging die weg tot die verlossing aangewys is en die wete deurbreek dat hulle wel bevry is, verander die geween in gelag, en blydskap, as vrug van die Gees, vul die lewe. Met groot vrymoedigheid word dan ook restitusie gedoen wanneer 'n medemens benadeel is. Omdat daar tot 'n werklike ontmoeting met die lewende God gekom is, is daar dan ook by die gelowige 'n lewende verlange om uit dankbaarheid die heiligmaking na te jaag en in alles die wil van God te probeer soek.

Die prediking op Kwasizabantu is dikwels eenvouding, baiekeer kragtig, maar sonder gevoelsopsweping. 'n Mens ontkom nie aan die indruk dat die predikers waarlik oortuig is van wat hulle verkondig en werklik bekommerd is oor die nood van mense nie.

In die prediking word die persoonlike verhouding met God sterk beklemtoon, erns word gemaak met die verskriklikheid van sonde, terwyl die oordeel van God dikwels binne die gesigsveld gebring word. 'n Hoë persoonlike morele standaard word vir die hoorders voorgehou. Nie alleen word seksuele losbandigheid en ongehoorsaamheid aan die ouers as growwe sondes aangemerk nie, ook teen die rook- en drinkgewoontes word meermale gepreek.

Die vlugtige besoeker by Kwasizabantu mag die indruk kry dat daar 'n moralistiese prediking in swang is wat alleen maar die dwaling van werkheiligheid kan bevorder. Dit mag ook lyk asof sommige predikers besig is om die simptome - allerlei sondes - te behandel, terwyl die oorsaak daarvan, die ingebore sondigheid, misgekyk word. Die leiers is egter pynlik bewus van die sondige aard van die mens. Hulle hoef ook nie vertel te word dat die ewige lewe nie langs die weg van goeie werke en 'n skoon lewe bereik kan word nie. Wat hulle wel duidelik wil onderstreep, is dat die geloof sigbaar moet word in 'n lewe wat diensbaar aan God is, en nie aan sonde en magte nie. Wat hulle vir die Christen-hoorder wil inskerp, is dat die genade van God beantwoord moet word deur 'n lewe van selfontseggende toewyding.

Die prediking op Kwasizabantu is skriftuurlik in die sin dat daar, sover bekend, geen dwaling verkondig word nie. Dit is maar die ou-ou tyding soos mens dit van enige Skrifgebonde prediker kan hoor.

Soos by baie ander predikers van ander kerke ook maar die geval is, word dikwels eie gedagtes in die Skrifgedeeltes ingelees, terwyl, of omdat, die betrokke gedeeltes nie altyd reg verstaan word nie. Soos dwarsdeur die eeue in alle kerke die geval was, word die allegoriese tipe prediking heel dikwels op Kwasizabantu gebruik met die gevolg dat die eintlike Skrifboodskap van 'n betrokke gedeelte dikwels nie tot sy reg kom nie.

By al die positiewe wat ten opsigte van die prediking by Kwasizabantu aangemerk kan word - eenvoud, oortuigdheid, lewensgerigtheid, afwesigheid van sowel dwaling as oordadige gevoelsopwelling - is daar tog ook die negatiewe. Dit is daarin geleë dat die Skrifboodskap van die betrokke gedeelte waaroor gepreek word soms nie helder en volledig gehoor word nie. Sal 'n mens sê te veel mensewoorde en te min Woord van God? Hierdie gebrek kan veral na een faktor herlei word - gebrek aan deeglike teksuitleg. Maar dan moet daar ook onthou word dat as die Gees van die Here werk, ook minder geslaagde teksuitleg geen hindernis vir die Heilige Gees is nie! Kwasizabantu hoef in elk geval nie vir kritiek op die prediking uitgesonder te word nie! Ook ander kerke en hul predikers het gebreke in hul prediking - miskien dieselfde as by Kwasizabantu, miskien ander, miskien meer, miskien minder. Dit bly steeds 'n moeilike werk om die Woord van die waarheid reg te sny en reg uit te deel.

Erlo Stegen is een van die predikers wat die Woord met gesag en helderheid kan verkondig. Sy teologiese opleiding, Bybelkennis, ervaring sowel as die leiding van die Heilige Gees, lê ten grondslag van sy kragtige, Skrifgetroue prediking. Hy probeer om sy voorbereiding so deeglik as moontlik te doen. Dit doen hy deur eers die Here om 'n "woord" te bid. Wanneer die Here vir hom 'n boodskap uit die Woord op sy hart lê, gaan hy, sover moontlik, die oorspronklike teks na en bekyk hy die konteks, want, sê hy "when you take 'n text out of its context you have a pretext." Ook raadpleeg hy kommentare en ander naslaanwerke oor die betrokke Skrifgedeelte. Hierdie ernstige voorbereiding, saam met sy persoonlike kwaliteite en toerusting, word dan ook in sy prediking weerspieël.

Terwyl die ander predikers op Kwasizabantu nie dieselfde opleiding as Erlo Stegen het nie, en moontlik ook nie sy diepte van insig nie, kan 'n mens tekortkominge in die prediking verwag. Vir hulle is die hoofsaak egter om gehoorsaam te wees aan die opdrag: Gaan en verkondig!

## Die bevrydende belydenis

As die Gees van die Here in die lewe van ongelowiges begin werk, word hulle bewus van die las van sonde wat op hulle druk. So was dit ook by Mapumulo na 1966. Die wat deur sondes vermoeid en belas was, was nie tevrede dat aan hulle gesê is dat die Here hul vergewe nie. Hulle wou hulle hart uitpraat. Dikwels het hulle dan ook een vir een die verslawende sondes voor Erlo Stegen en sy helpers bely. By die naam is die sondes genoem. So is die gemoed, die hart, die lewe leeggemaak, sodat dit deur die vergiffenis wat God gee met vrede gevul kon word.

Maar dit is nie net die ongelowige, die heiden wat die behoefte het om sy ongelukkigheid aan iemand te vertel nie, die gelowige ook. Friedel Stegen vertel dat hy nooit nagelaat het om die sondes wat hom gepla het, voor die Here te bely nie. Tog kon hy nie die versekering ervaar dat die sondes wel vergewe is nie, ten spyte van sy vashou aan 1 Joh 1:9. Juis in die tyd dat die Here so seënend op Mapumulo begin werk het, kon hy dit nie langer uithou nie. Hy het sy sondes en onrus by iemand gaan uitstort, saam het hulle gebid, en die vrede het intrek in sy lewe geneem. En, sê hy, hy het toe nog nie eens van Jak 5:16 geweet nie!

Tereg bring Friedel Stegen die raad van die geïnspireerde skrywer hier ter sprake. Die mens wat sy sondes wegsteek, daaroor swyg, ken geen innerlike vrede nie. Selfs kan so iemand se liggaamsgesondheid ondermyn word. Die digter-koning van Israel het ook sy sondes gehad wat hy probeer verdoesel het. Hy skryf daaroor in Ps 32:3-5. Toe hy daaroor geswyg het, het selfs sy liggaam uitgeteer; sy krag het gewyk. Toe hy sy sondes bely en die vergiffenis aanvaar het, het die vreugdelied teruggekom (v 7,11).

Wat beide Jakobus en Dawid wil sê, is nie alleen dat God sondes vergewe as mens dit bely nie; hulle vra ook die aandag vir die terapeutiese waarde van belydenis. Deur belydenis word die weg geopen sodat dit weer goed gaan met die mens, sodat sy gees herstel en sy krag terugkeer. Jakobus maak dit nie duidelik teenoor watter mens die sondes bely moet word nie. Heel waarskynlik bedoel hy die een teenoor wie die verkeerdheid gepleeg is. By Kwasizabantu word dan ook verwag dat die bekeerde mens terug sal gaan om reg te maak met hulle teenoor wie hy gesondig het. Hierdie restitusie geskied dan deur middel van skulderkenning en vergoeding waar nodig.

Die feit dat Jakobus sondebelydenis en saambid met mekaar in verband bring, kan ook laat dink dat hy bedoel het dat die beswaarde sy gemoed by 'n ander begrypende kind van die Here kan gaan uitstort. Dan kan saam gebid en saam besin word oor die pad vorentoe. Buitendien, sê Erlo Stegen, ons het tog die belofte dat waar twee of drie saamstem en saam met mekaar oor 'n saak in gebed verkeer, die Here sy seën sal gee. Rus in die gemoed, nuwe geestelike krag en selfs liggaamlike herstel kan seker in hierdie goddelike seën inbegrepe wees.

Mense met dieselfde probleem as wat Friedel Stegen gehad het, kom gereeld by Kwasizabantu aan. Hulle het geen vrede in die hart nie, al het hulle hul sondes hoeveel keer voor die Here bely en hoeveel keer tot die Here gebid. Hulle probleem is baie algemeen. Dit is dat die private belydenis van sonde voor die Here vir baie mense iets byna onwerkliks is. Hulle ervaar dikwels niks. Hulle ondervind nie dat die las van sonde weggeneem word nie. Dit is asof daar geen kontak met God is nie. As die beswaarde hart egter voor die Here ontbloot word terwyl 'n gelowige begrypend meeluister, skep dit 'n groter gevoel van erns. Hy wat bely, hoor sy eie stem, hy sien sy eie sondes terwyl hy dit afskilder, hy is bewus van die pastor wat met hom meeleef en hom ook help om homself beter te laat sien. Die belydenis groei uit tot 'n gesprek waar die Here as't ware self nadertree om die belydenis te hoor en die versekering van vergewing te gee deur middel van 'n meelewende medemens.

So 'n belydenis het skriftuurlike grond, skep 'n groter werklikheidsbesef vir die een wat bely, help die pastor om die probleme beter te verstaan en het terapeutiese waarde. Teen hierdie agtergrond moet die praktyk van skuldbelydenis by Kwasizabantu bekyk word.

Skuldbelydenis voor 'n mens word nie daar 'n noodsaaklikheid geag nie. As 'n persoon egter die behoefte het om alles uit te praat, sy lewe voor die pastor te ontbloot, word hy die geleentheid daartoe gegee. Erlo Stegen stel dit ook baie duidelik dat so 'n belydenis niks te maak het met die Roomse bieg nie. Dit moet ook nie 'n blote gewoonte of vorm wees nie, maar uit die hart kom.

By Kwasizabantu waar die belydenis wel 'n groot rol speel, word dit binne die raamwerk van die pastorale gesprek geplaas. Sielsorg word aan almal gegee wat hulp soek vir geestelike, sielkundige en ander persoonlike probleme. Wat die behoefte of probleem ook al is, die eerste wat so 'n persoon ingeskerp word, is dat hy of sy in die regte verhouding met die Here moet kom. In hierdie verband sal al-

tyd weer teruggekom word op die rol van sonde in enige wanverhouding van watter aard ook al. Sonde kan nie sonder sondebelydenis verwyder word nie. Gelei deur die Heilige Gees, die betrokke persoon en die omstandighede, word die belydenis aan die Here, maar voor die pastor, 'n plek in die bedieningspraktyk van Kwasizabantu gegee.

Net soos Friedel Stegen het baie mense reeds hul sondes, vrese en onrus voor 'n gelowige kom bely. Gekom na Kwasizabantu, was daar 'n ope hart en 'n ope oor. En soos Friedel Stegen het baie die vrede gevind waarna hulle so lank reeds gesoek het.

## Die werk onder die Zoeloes

Alhoewel onder verskillende bevolkingsgroepe gewerk word, beskou die Kwasizabantu-groep hulleself as 'n "sendingkerk" wat veral op die Zoeloes toegespits is.

Na 1966 het daar nie alleen vuur en vaart in die bediening gekom nie, maar ook 'n verandering in die bedieningspatroon. Voorheen was die bediening meer uitwaarts gerig. Ver en wyd is uitgegaan na die heidene en is hulle genooi om in te kom. Na 1966 het mense self na Mapumulo en daarna na Kwasizabantu gekom asof hulle deur die Here self genooi en gebring is. Die behoefte aan evangelisasieveldtogte is tog nog daar, daarom dat die werkspan nog gereeld met die Woord in die hand na gebiede in Natal en KwaZulu uitgaan. Dikwels werk die span op uitnodiging ook elders in die Republiek en Suid-Wes Afrika. Hulle is ook na Swaziland genooi.

Nadat die Woord verkondig is, word gewoonlik geen oproep of uitnodiging gerig dat heilbegeriges na vore moet kom om hul saak met die Here reg te maak nie. Daar word geglo dat die Heilige Gees tog self die uitnodiging rig en self die persoon tot die beslissing sal bring. Persone wat deur die prediking geraak is, kom dan ook dikwels self ná die diens na vore om hulp en heil te soek. 'n Aantal medewerkers staan gewoonlik gereed om diegene wat na verlossing verlang, te help om die boodskap van vergifnis en vrymaking beter te verstaan en te aanvaar. Ook baie besoekers aan Kwasizabantu maak gebruik van die geleentheid om hul probleme te gaan bespreek.

Die werk onder die Zoeloes het tot dusver mooi vrugte opgelewer. 'n Groot aantal van hulle het reeds tot die lig van Christus gekom. In baie gevalle is dit juis bekeerlinge wat teruggaan en vertel watter wonderlike dinge die Here gedoen het, wat instrumente tot redding van ander word. So het dit byvoorbeeld in die Kranskopgedeelte van die Tugelavallei gebeur. Die Here het kragtig gewerk en baie Zoeloes het tot bekering gekom. 'n Maand of twee later hoor die leiers op Kwasizabantu van nege jongmense, meestal skoliere, wat rondgaan en van die Here getuig. Hulle was besig om die seën wat hulle ontvang het, uit te deel. Deur hulle eenvoudige getuienis, maar gevul met kinderlike geloof, het hulle ander na Christus gelei.

Behalwe dat die mens wat op dramatiese wyse verlos is nie kan swyg nie, maar van sy redding wil en moet vertel, lê die predikers ook besondere klem op die lewe self wat van die verlossing moet getuig. Elke gelowige is 'n sendeling, is die leefwyse van Kwasizabantu. Elke gelowige, soos Paulus ook in 2 Kor 3:3 skryf, moet 'n "brief van Christus" wees. Ongetwyfeld is hierdie beklemtoning 'n rede vir die vrug op die werk wat by Kwasizabantu gedoen word.

Die werk onder die Zoeloes wat in 1966 'n nuwe impuls gekry het, gaan nog steeds voort. Miskien het die vaart afgeneem, miskien brand die

vuur anders, maar die lig skyn nog net so helder. Talle mense word nog met die evangelie bereik, terwyl die evangelie nog steeds mense tot die lig van verlossing bring. En van die besoekers neem beide vuur en lig terug na hul eie omgewing.

## Die werk onder kinders

Watter vrolike gesig is dit om gedurende vakansietye honderde, ja, selfs 'n paar duisend Zoeloekinders in groepe op die gras by Kwasizabantu te sien sit! Hulle sing soos alleen swart kinders dit kan doen, hulle luister, hulle vra vrae. Hulle is besig met die dinge van die Here. Dan weer gee hulle uiting aan die vakansie-energie wanneer hulle 'n bal rondskop op die breë bruingrondstrook wat ook die aanloopbaan van Kwasizabantu se ligte vliegtuig is.

Vlakby hulle staan die reuse-tente waarin hulle gehuisves word. Maar nie altyd bied hierdie tente genoeg ruimte vir die kinders wat van heinde en ver gekom het nie. Ook die huise van die personeel is by geleentheid in slaapsale omskep. Dit is matrasse op die voorstoep, matrasse op die agterstoep, matrasse in die voorhuis. Maar dit maak nie saak nie. Dit kinders moet ingebring word, nie net onder dak nie, maar ook in die koninkryk van die hemele.

Hierdie werk onder die Zoeloekinders het eintlik begin nadat aanvanklik slegs aan die Blanke kinders van besoekers aandag gegee is. Op 'n dag is 'n groep van hierdie kinders bymekaargebring en van die Here geleer. Die vrug het nie uitgebly nie, sodat selfs opgemerk is dat die kinders "so verander" het. Die volgende vakansie kom hulle toe weer, ander kinders ook, en weer is geestelike sorg aan hulle gegee. Toe verlang is dat vir Swart kinders ook sulke byeenkomste gehou word, is die werk onder hulle begin.

Hulle het begin kom. Elke vakansietyd het die getalle groter geword. So veel wou kom dat daar nie vir almal plek was nie. Op een slag is daar al meer as drie duisend van hulle op Kwasizabantu gehuisves. By sulke kampe word hulle in verskillende groepe, volgens ouderdom, ingedeel. Hulle word vertel van die verlossing in Christus, terwyl daar ook dikwels geleentheid vir vrae en bespreking gegee word. Verskillende metodes en benaderinge word gevolg, maar na die verlossing in Christus, val die klem op die Bybel as maatstaf vir die lewe, gehoorsaamheid aan hul ouers en 'n skoon sedelike lewe.

As van die kinders tot bekering kom en dit aan hul heidense ouers vertel, kan hulle byna seker wees van 'n goeie pak slae. Terwyl hulle self swyg, moet hulle lewe dan praat. Deur gehoorsaamheid aan hulle ouers en deur 'n voorbeeldige lewe tuis en tussen die maats, word die ouers dikwels na die evangelie getrek. Meer as een ouer is dan ook so deur die kinders se lewe vir Christus gewen. Die ouers vertel dan weer aan hul vriende en familie wat gebeur het. So vloei die seën wat die kinders op Kwasizabantu ontvang het, al verder en verder.

'n Paar jaar gelede het die Here ook op besondere wyse in Zoeloeskole begin werk. Tydens besoeke aan hierdie skole deur die medewerkers van Kwasizabantu het groot getalle kinders hul begeerte te kenne gegee om hul lewe aan Christus oor te gee. Dikwels was die sondeoortuiging so sterk dat daar trane was. Een besoek het in die eksamentyd geval. So graag wou die kinders hul saak met die Here uitmaak dat hul byna nie eksamen kon skryf nie. By meer as een skool was die aantal soekers so groot dat selfs die aansienlike aantal medewerkers nie met almal wat hulp gesoek het, kon praat nie.

Waar die Here self werk, verkrummel die mure, ook die mure van kritiek, afkerigheid en selfs vyandigheid wat dikwels hoog en sterk

deur die Swart jeug teen die Christelike godsdiens opgewerp word. As God werk, werp Hy self alle skanse neer.

## Die werk onder die Indiërs

Alhoewel die werk van Kwasizabantu onder die Zoeloes begin het en hoofsaaklik op hulle gerig bly, word in Natal ook onder die Indiërs en Kleurlinge gewerk. Die wortels van die werk strek ver terug, want die Hermannsburgse Sendinggenootskap, een van die vormgewers van Kwasizabantu, het reeds in 1916 sendingwerk onder Natal se Indiërs begin doen. Vanaf 1955 begin ook die Bibelhaus-groep onder die Indiërs werk.

Sendelinge van Kwasizabantu is spesiaal vir die arbeid onder die Indiërs en Kleurlinge afgesonder. Die werkpatroon wat gevolg word, is min of meer dieselfde as die vir die Zoeloes. Dienste vir gelowiges en belangstellendes word gereeld in Durban en Pietermaritzburg gehou.

## Die boodskap in sang

In 1973 het Lydia Dube, ŉ jong toegewyde medewerkster by Kwasizabantu ernstig siek geword. Haar siekte is as ongeneeslik gediagnoseer. Haar hart en niere het ingegee en sy het gesterf. Volgens alle getuienis was sy onbetwisbaar dood. Toe gebeur die byna ongelooflike. Na etlike ure begin sy roer, kom orent in die bed en vra kos. Nadat sy dae lank nie eens vloeistowwe kon binnehou nie, kon sy eet! Kort daarna was sy volkome gesond en weer terug as werker in die wingerd. Almal wat daar teenwoordig was, Erlo Stegen ingesluit, twyfel nie dat die Here haar uit die dood teruggebring het nie.

Een van die dinge wat gedurende haar kortstondige heengaan ŉ blywende indruk op haar gemaak het, was die pragtige hemelse koor wat sy gesien en gehoor het. Die herinnering daaraan het by haar die begeerte gewek om ook ŉ koor op die been te bring. Nie lank hierna nie het die koor wat tot ongeveer 35 lede aangegroei het, tot stand gekom.

Die koor streef nie na professionele kwaliteit nie. Ook is dit nie die doel om te vermaak of te bekoor nie. Deur die sang wil die koor die lof van God besing en die boodskap van verlossing bring. Niemand kan daarom ŉ koorlid word as hy of sy self nie die verlossing in Christus ondervind het nie. Liewer ŉ vals noot in die koor as ŉ valse hart, is die beleid.

Die repertoire van die koor bestaan uit meer as honderd liedere uit verskeie kerklike en godsdienstige tradisies. Daar word in ag tale gesing, o.a. Russies, alhoewel die meeste koorlede nie meer as twee tale beheers nie. Somtyds word ŉ lied vooraf vir die gehoor vertaal.

Nie alleen onder die Zoeloes wat weet hoe om self te sing en wat sang kan waardeer, is die koor gewild nie, maar ook by die besoekers. ŉ Paar sangplate is reeds gemaak, terwyl daar ook opnames op kassetbande is.

Die koorlede is almal medewerkers by Kwasizabantu en vorm die kern van die evangelisasiespan. Waar die span werk, word ook die boodskap deur sang en lied uitgedra. So word ook die koor ŉ werktuig in die wingerd.

## Sigbare boodskappe

Soos Jesus Christus wat self ook sigbare voorbeelde gebruik het om die boodskap beter tuis te bring, weet Kwasizabantu ook van die nut

van aanskouingsmiddele. Terwyl die koor as hoorbare hulpmiddel diens doen, word die toneelstuk en die film dikwels as sigbare hulpmiddele ingespan.

Een toneelstuk wat deur die span ongevoer word, wil byvoorbeeld hierdie Bybelse waarheid vertolk: Enige mens kan enige oomblik te sterwe kom waarna hy voor die regterstoel van God moet verskyn om volgens sy werke geoordeel te word. Hierdie vertoning vind groot inslag by Swart gehore. Dikwels word die persoon wat in die slottoneel hemel toe gaan, luid deur die gehoor toegejuig.

Rolprentfilms word ook ingespan om Bybelse waarhede te illustreer. Soms word van 'n Amerikaanse film, Burning Hell, tydens veldtogte en ook op Kwasizabantu self gebruik gemaak. Die voorstelling van die hel in die vorm van vlamme, wurms en pyniging is plek-plek erg grusaam. Dit lyk byna asof die bedoeling is dat die rolprent die kyker so moet skok dat hy so gou as moontlik alles sal doen om nie in daardie plek van afgryse te beland nie.

Erlo Stegen self stem nie saam met elke voorstelling wat in die prent gegee word nie, tog word volgehou met die vertoning daarvan. Dit word klaarblyklik as 'n effektiewe hulpmiddel by die Bybelboodskap beskou om sodoende die konsekwensies van 'n lewe sonder God duidelik onder die oog te bring. Dat die Here so 'n film kan gebruik om mense uit die vuur te ruk, kan nie betwyfel word nie.

## Die boodskap op band

Behalwe die direkte prediking van die Woord tydens die dienste, kan preke ook op band gehoor word. Baie van die boodskappe van die leiers en medewerkers op Kwasizabantu is op kassetbande opgeneem. Daar is ongeveer 350 bande op katalogus. Die oorgrote meerderheid daarvan is preke, maar daar is ook 'n aantal wat persoonlike getuienisse en vertellings oor die werk bevat.

Die bande kan gekoop word, of besoekers kan dit leen om daarna te luister terwyl hulle op Kwasizabantu vertoef. Hierdie boodskappe op band vorm 'n betekenisvolle deel van Kwasizabantu se verkondiging. Bestellings vir hierdie bande word van oor die hele land ontvang. Gemiddeld duisend word per maand verkoop. Baie van die besoekers gebruik ook 'n aansienlike deel van hulle tyd daar om na die kassette te luister.

## Toerusting tot diens

Anton Engelbrecht se Bybelskool, eers in Pretoria en later op Claridge, het die eerste sendingwerkers vir Bibelhaus gelewer. Kort na 1966 het die studente wat nog op Claridge was, oorgekom na Mapumulo. Hulle wou ook wees waar die Here so wonderlik aan die werk was. Hierna is die Bybelskool-era wat so sestien jaar tevore deur Anton Engelbrecht ingelui is, dan ook afgesluit en niemand meer is by Claridge opgelei nie.

Twee van die leiers, Erlo Stegen en Trevor Dahl, het albei opleiding by Bybelskole gehad. Dit is dan ook begryplik dat hulle groot waarde heg aan opleiding en toerusting vir geestelike werk. Anders as by Engelbrecht se Bybelskole, is die opleiding nou minder formeel, minder intensief en ook minder gereeld. Wanneer iemand wat tot geloof in Christus gekom het die roeping voel om die Here te dien deur die verkondiging van die evangelie, moet sy handelinge nie sy uitgesproke begeerte tot bespotting maak nie. Deur waarneming word terselfdertyd vasgestel watter gawes en talente hy het, want nie almal is predikers nie. Wanneer hy hierdie voorlopige "toets" geslaag het, kan hy verder toegerus word tot diens.

By die toerusting wat aangebied word, val die hoofklem duidelik nie op verstandskennis nie. Soos ook Anton Engelbrecht gedoen het, word daar benadruk dat dit nie die kennis van die Bybel alleen is wat tel

nie, maar dat die lewe self van die lewendmakende Woord moet kan getuig. Die leiers op Kwasizabantu is bewus van die gevaar dat die baie verstandskennis somtyds tot hoogmoed lei, en dat soms op die kennis gesteun word in plaas van op die Here. Afgestudeerdes meen ook somtyds dat die einde van hul studietydperk hul ook by die einde van hul toerustingproses gebring het. Erlo Stegen en die ander leiers wil liewers sien dat die hele lewe 'n tydperk van opleiding en toerusting tot diens moet wees.

Daar is by Kwasizabantu geen vaste leerplan vir opleiding nie, geen vaste program nie en geen vaste tye nie. Die rede wat hiervoor aangegee word, is dat die beweeglikheid van die werksaamhede net nie bevorderlik is vir so 'n vaste opleidingsorganisasie nie.

Wanneer die geleentheid hom voordoen, kom die werkers saam vir skoling. Dikwels gebeur dit tydens veldtogte wanneer 'n deel van die dag gebruik word vir Bybelstudie, onderrig en gebed. Ander kere weer gaan die span weg na 'n plek waar hulle vir sowat 'n week alleen kan wees om dan verder toegerus te word.

Dikwels gebeur dit dat gelowiges, waarvan sommige nog kinders is, van die Here begin getuig. Somtyds weet hulle weinig meer as dat Jesus Christus die Verlosser is en dat hulle eie sondes vergewe is. Van die Bybel dra hulle weinig kennis. Met hulle word kontak gemaak om hulle tot 'n sekere hoogte toe te rus, sodat hulle by die groot ywer tog ook enige kennis kan hê.

Waar nuwe groepe gelowiges tot stand kom, word uitgekyk na toegewyde en begaafde persone wat as leke-predikers uit daardie groepe vir daardie mense aangestel kan word. Wanneer hulle aangestel is, word kontak met hulle behou en word ook hulle verder toegerus vir hul werk. Ook diegene wat voorgangers is in die onderskeie gemeentes of werkspunte word periodiek saamgebring vir voortgesette onderrig.

Duidelik is dit dan dat daar op Kwasizabantu weinig sprake van teologiese onderrig is. Dit kan as 'n leemte aangemerk word. Mens kry ook die indruk dat die Bybelonderrig wat wel daar gebied word miskien nie genoegsaam is vir die eise van ons dag nie, selfs nie in 'n sendingsituasie nie. Die opleiding tot diens daar wat meer die karakter van indiensopleiding dra, probeer drie aspekte verenig: Kennis van die Bybel, oefening in die praktyk en die uitleef van die persoonlike Christenskap. Hierdie is 'n ideale toerustingskombinasie, as die leer net nie ondergeskik aan die lewe gestel word nie.

## Die middele vir die werk

Waar die Here werk, werk Hy diep en wyd. Deur sy werk in Zoeloeland is nie alleen Christen-werkers tot selfondersoek, toewyding en vrugbare arbeid gebring nie, nie net heidene tot die lewe gelei nie, maar ook gelowiges tot offervaardigheid gevoer. Boere en sakemanne van die omgewing het van die begin af die werk op baie maniere ondersteun en vooruitgehelp. Ongetwyfeld help die oop hande van Erlo Stegen se broers ook dat in die finansiële behoeftes voorsien word. Tot watter mate hulle die werk geldelik steun, is moeilik om te wete te kom. Hulle glo dat die een hand nie moet weet wat die ander hand doen nie.

Die Bibelhaus-groep was van die begin af, reeds in die tyd van Anton Engelbrecht al, daarop ingestel om die Here te vertrou vir die voorsiening van hul behoeftes, ook die finansiële. Erlo Stegen sê dan ook dat hulle nie geld soek of daaroor praat nie. Christus sê tog self in Matt 6:31-33 dat die mens hom nie daaroor moet bekommer nie, maar eers die koninkryk van God moet soek en hom daarvoor moet beywer. Kwasizabantu hou dan ook geen kollektes nie, en vra geen bydraes nie. Wel is in 1983 begin om 'n nuusbrief uit te stuur waarin van die werk vertel word. Erlo Stegen het geen beswaar teen nuus-

briewe waarin, onder meer, die materiële behoeftes gestel word nie. Maar, voeg hy by, dan moet die mense nie sê dat hulle alleen maar op die Here vir hul finansies vertrou nie.

By Kwasizabantu word wonderlike getuienisse gehoor van hoe die Here voorsien het. Slegs 'n paar daarvan word hier weergegee. Drie weke lank is vir 'n vragmotor gebid. 'n Onbekende vrou wat gedurende daardie tyd 'n diens bygewoon het, was so geroer dat sy graag iets wou gee vir die werk. Die iets was 'n vragmotor!

Op 'n dag was die kosvoorrade gedaan. Erlo Stegen het opdrag gegee dat 'n verskeidenheid lewensmiddele by die winkel gehaal word. Daar was egter geen geld om daarvoor te betaal nie. Die gestuurdes was net weg na die winkel toe iemand bel en sê dat hy R500 stuur - vir kosvoorrade! "En", voeg hy by, "as jy onmiddellik iets nodig het, laat dit dan op my rekening plaas!" Erlo Stegen se persoonlike dankgebed is aangevul deur 'n spontane loflied deur sy medewerkers toe hulle van die wonderlike voorsiening hoor.

Voorbeelde van sulke voorsiening kan vermenigvuldig word. By een geleentheid was daar weer 'n behoefte aan voorrade. Kort nadat daarvoor gebid is, hou 'n vragmotor met die benodigdhede op Kwasizabantu stil. Dit het van 'n plek af gekom ongeveer 100 km daarvandaan. Dit beteken dat nog voordat die bidders gevra het, die Here reeds besig was om te voorsien.

Dan was daar ook die droewe dag toe die kosrekening tot R6006 opgeskiet het - die hoogste ooit. Onbetaalbaar hoog! Weer het die werkers om uitkoms gebid. Toe kom die uitkoms: R6000 van die rekening is deur 'n onbekende skenker betaal!

Soos blyk uit hierdie getuienisse word skenkings en bydraes gemaak deur mense wat direk deur die Here gelei is om te help. Ander weer het Kwasizabantu besoek, of het op een of ander manier van die werk te wete gekom. Hulle voel dan dat hulle graag 'n bydrae wil gee. Erlo Stegen is egter baie beslis as hy sê dat die inligting wat oor die werk gegee word geensins as 'n poging beskou moet word om finansiële steun te werf nie. Wanneer hy of sy medewerkers van die werk vertel, word nie eens na die finansiële aspek verwys nie. Hy besef egter dat daar wel 'n sekere verband is tussen inligting oor Kwasizabantu, die belangstelling daarin en die ondersteuning daarvan deur voorbidding en bydraes.
Soos die werk uitgebrei het, het die behoeftes uiteraard ook vermeerder. Die eerste behoefte nadat die middelpunt van die werk in 1970 na Kwasizabantu verskuif het, was 'n gebou met oornaggeriewe. Van daardie tyd af is feitlik nooit opgehou met bou nie. Woonhuise, woonkwartiere vir werkers, akkommodasie vir besoekers, 'n groot saal waarin geëet en dienste gehou word, 'n ruim kombuis, koelkamers, vyf en vyftig rondawels, en nog ander bouwerk het gedurende die jare na 1970 tot stand gekom. Onlangs is nog twee nuwe slaapsale in gebruik geneem sodat Kwasizabantu tans tot 5000 persone slaapplek kan bied. 'n Kerkgebou waarin so ongeveer 10 000 mense sal kan vergader, is tans baie naby aan voltooiing.

Dit is nie alleen die geboue wat groot bedrae geld vra nie. Die aankoop van kosvoorrade bring geweldige kostes mee. Dit is ook die een enkele uitgawe waarvan die styging in byna direkte verhouding tot die besoekers staan. Gelukkig hoef al die kos nie aangekoop te word nie. Kwasizabantu is geleë op ongeveer 10 ha grond waar heelwat groente- en vrugtesoorte gekweek word. Ook wat die lewering van vleis en melk betref, is die sendingstasie tot 'n groot hoogte selfversorgend. Dit is niks ongewoons vir Kwasizabantu om 200ℓ melk op een dag te gebruik nie. 'n Varswatervisboerdery wat onlangs begin is, lewer reeds

uitstekende resultate - tot die verbasing van diegene wat gemeen het dat dié eksperiment net nie kon slaag nie. Die hoogte bo seespieël, onder andere, sou dan glo nie hoog genoeg gewees het nie. Nie alleen lewer die damme op Kwasizabantu vis vir eie gebruik nie, maar van die forelle word ook te koop aangebied. In 'n verdere poging om selfvoorsienend te wees, is ook met 'n hoenderboerdery begin. Alreeds is daar ongeveer 5000 van hierdie pluimvee op Kwasizabantu en die plan is om die getal te verdubbel.

Implemente en voertuie vir die boerdery en voertuie vir gebruik tydens veldtogte en vir die daaglikse werk, is onontbeerlik vir so 'n groot onderneming. Op Kwasizabantu is daar minstens drie busse, drie mini-busse, drie vragmotors, drie trekkers, sewe bakkies en 'n dosyn motors.

'n Sessitplek-vliegtuig is ook een van Kwasizabantu se vervoermiddels. Baie van hierdie voertuie is aan die sendingstasie geskenk.

Die personeel van Kwasizabantu ontvang geen vaste salaris nie. Tog ly die groot "huisgesin" van ongeveer 100 waarvan omtrent tweederdes Zoeloes is, nie gebrek nie. Die indruk wat die besoeker van Kwasizabantu kry, is dat daar geen oorvloed is nie, maar ook geen skaarste nie. Wanneer 'n werker in enige nood verkeer of meen dat hy gebrek ly, kan so een te enigertyd na een van die leiers gaan en sy wense bekendmaak.

Die mense van Kwasizabantu waag dit om op die Here se rekening te leef. Meer as een keer het hulle ondervind dat wanneer die nood op die hoogste was, die wonderlike uitkoms ook die naaste was.

# 8 DIE KWASIZABANTU KERK

Die beweging wat onder leiding van Anton Engelbrecht tot stand gekom het, is in 1951 onder die naam Bibelhaus geregistreer. Hoe langer hoe meer het die beweging as kerk begin funksioneer. Aangesien die werk hoofsaaklik op die onbekeerde Zoeloes toegespits was en nog is, verkies die leiers om die benaming "sendingkerk" te gebruik. Dit is seker nie foutief of onreëlmatig om van hierdie groep soos dit tans op Kwasizabantu funksioneer as ŉ kerk te praat nie. As mens hierdie groep toets aan die gebruiklike merktekens - prediking, sakramente en tug - kan daar geen twyfel wees dat ons hier met ŉ kerk te doen het nie. Die naam Bibelhaus word selde gehoor. In die omgangstaal van die Zoeloes staan hierdie sendingkerk met sy hoofstasie op Kwasizabantu bekend as die Kwasizabantu Kerk.

## Belydenisgrondslag

By Kwasizabantu bestaan daar geen geskrewe kerklike belydenis of omskrywing van wat geglo en verkondig word nie. "Ons glo dat die Woord van die Here die maatstaf vir ons is", antwoord Erlo Stegen op die vraag na hul belydenis. Dit is duidelik dat die leiers op Kwasizabantu nog nie die behoefte aan ŉ geskrewe belydenis gevoel het nie. Klaarblyklik voel hulle ook ongeneë om hulle te laat bind deur ŉ belydenisskrif. Dit is vir hulle belangrik om vir almal, aan watter denominasie hulle ook al behoort, tot seën te wees. Hulle wil nie dat sekere uitsprake oor geloofsake ŉ moontlike struikelblok in die weg lê nie. Natuurlik sal hulle besef dat mens sonder ŉ belydenisskrif tog sekere uitsprake kan maak wat op ŉ besondere oortuiging rus en waaraan andersdenkendes ook aanstoot kan neem. ŉ Verdere indruk wat ŉ mens kry, is dat daar so veel ruimte as moontlik aan die Heilige Gees gegee wil word, ruimte wat moontlik deur ŉ belydenisskrif beperk mag word.

Alhoewel ŉ belydenisskrif as amptelike dokument sekere funksies en voordele het en ŉ belangrike rol in enige kerk speel, is dit tog nie onontbeerlik nie. Veral wanneer die kerk nog ŉ hegte eenheid vorm, die leiers sterk en bekwaam is, die leiding van die Heilige Gees duidelik ervaar word en op die kernwaarhede van die Skrif gekonsentreer word, kan sonder ŉ duidelike belydenis voortgegaan word. Aangesien hierdie omstandighede in mindere of meerdere mate op Kwasizabantu gevind word, is dit begryplik dat ŉ geskrewe konfessie nie as ŉ noodsaaklikheid aangevoel word nie. Onder sulke omstandighede is die kanse ook gering dat die deur vir willekeur oopgemaak sal word en daar na goeddunke geglo, bely en geleer sal word.

Kwasizabantu, soos enige kerk van Jesus Christus, stel hom op die Skrif. "Ja, ons weet die Bybel is baie wyd," sê Erlo Stegen, maar voeg dan by, "ons is van Lutherse agtergrond." Hiermee wil hy dan sê dat hulle gewortel is in die tradisie en belydenis van die Evangelies-Lutherse Kerk met sy Augsburgse Konfessie van 1530 en die Klein Kategismus van Martin Luther.

## Kernpunte van die leer

By afwesigheid van sistematiese leerstukke is dit moeilik om ŉ getroue uiteensetting van die leer van Kwasizabantu te gee. Die volgende kan seker as kernpunte aangedui word:

Die God wat op Kwasizabantu verkondig word, is die Drie-enige God wat beide vurige liefde en ŉ verterende vuur is. In die verkondiging lyk dit soms, maar dikwels is die indruk foutief, asof die toorn

meer as die liefde beklemtoon word. Voorts is God die Almagtige wat groot dinge doen, die Heilige wat geen sonde duld nie en die Soewereine wat werk soos Hy wil.

Christus Jesus is die Verlosser tot wie die mens hom moet bekeer en vir wie die mens sy lewe moet oopmaak. Sterk word dit beklemtoon dat daar niks by Christus se versoeningswerk hoef bygevoeg te word nie - nie die doop, goeie werke of die spreek in tale nie. Tot so 'n mate word Christus verkondig dat van die Pinksterkerke se mense die Kwasizabantu-mense die "Jesus people" noem, veral omdat Kwasizabantu dan nie genoeg plek vir die Heilige Gees sou gee nie.

Oor die Heilige Gees en sy werk het die leiers op Kwasizabantu duidelike beskouinge wat nie alleen Skriftuurlik is nie, maar ook bepaal is deur hul eie ondervinding van die teenwoordigheid en werking van hierdie goddelike Persoon. Oor sy krag, heiligheid, oortuigingsvermoë, leiding en gemeenskap is daar geen twyfel nie. Juis omdat Hy God is, kan Hy werk soos Hy wil. Daarom vind hulle dit nie vreemd dat die Heilige Gees ook op ander wyses as deur die Skrifwoord werk nie. Oor wonderwerke is hulle meer dankbaar as verbaas, want hulle weet dat met die koms van die Gees, God in sy krag op aarde teenwoordig is. Hulle het geleer dat vir God niks onmoontlik is nie.

William Cowper moes eeue gelede ook 'n insig in die wonderlike werkwyse van God gekry het toe hy geskryf het:

"God moves in a mysterious way
His wonders to perform,
He plants His footsteps in the sea
And rides upon the storm."

Die laaste vers bevat 'n milde teregwysing:

"Blind unbelief is sure to err,
And scan His work in vain,
God is His own interpreter
And He will make it plain."

Die Woord is egter primêr God se besondere openbaring. Hieraan hou die leiers op Kwasizabantu vas. In die Woord het God sy wil bekendgemaak. Geen ander "bekendmaking" aan die mens, op watter wyse ook al, word gelyk met die Skrif gestel nie, maar ondergeskik. Ook hier die "bekendmakinge" of "buite-bybelse openbaringe" dien om die mens na die wil van God, soos in sy Woord geopenbaar, te bring.

Wanneer oor sonde gepraat of gepreek word, word alle bykomstighede en teologiese onderskeidinge wat hulle by Kwasizabantu nie meen ter sake is nie, ter syde gelaat. Hulle het geen behoefte aan 'n breed uitgewerkte sondeleer nie. Wat hulle oor sonde leer, is persoonlik en prakties gerig. Die groot sonde is ongeloof. Niemand gaan verlore weens watter daad ook al nie, maar deur ongeloof.

Die feit is dat by Kwasizabantu baie oor daadsondes gepreek word. Erlo Stegen verduidelik die motivering soos volg: Op Kwasizabantu en in die ander werksgebiede kom hulle wat die evangelie bring, daagliks in aanraking met groot sondaars en hul bose dade. Om met 'n boodskap oor abstrakte dinge na hulle te kom, sal niks baat nie. Hulle sal niks verstaan nie. Daar moet gepraat word oor wat hulle weet. En hulle weet wat hulle doen. Hulle weet dat wat hulle doen sleg is. As hulle nou ook verder kan begryp dat hierdie sondes soos 'n muur tussen hulle en God kom en dat hierdie muur verwyder moet word, is die weg vir die evangelie geopen. Wat Erlo Stegen dus hier sê, is dat wanneer hy oor werklike daadsondes preek, hy met sy hoorder by die bekende en konkrete begin om daarna oor te steek na die onbekende en geestelike waardes.

Erlo Stegen gee ook nog 'n verdere rede vir die beklemtoning van persoonlike sondes. Hoe groter die besef van sonde hoe dieper die berou en groter die vrug, meen hy. So het die Here tog ook van Maria gesê: "Omdat haar sondes wat baie is vergewe is, daarom bewys sy baie liefde." (Luk 7:47). Beide ongelowige en gelowige moet oortuig word van hul sonde, die ongelowige sodat hy in Christus die verlossing kan kry, die gelowige sodat hy deur Christus die heiligmaking kan najaag.

Daar is nog 'n oorweging vir die volgehoue prediking op Kwasizabantu oor sonde. Daar kom baie besoekers wat, volgens Erlo Stegen, hulle besig hou met bysake sover dit die geloofslewe betref. Ter wille van hulle word oor een van die hoofsake, sonde, gepraat. Ook hulle moet hoor dat die verhouding tussen God en mens deur sonde versteur is. Die groot ding is om verlos te wees van die sonde in watter vorm, gestalte of daad ook al. Nie die spreek in tale, of watter saak dan ook die gedagtes en gemoedere van die besoekers vul, is só belangrik nie. Agter hierdie sonde-tema van die prediking op Kwasizabantu lê dus ook die verlange om te help. Hulle wil die hoorder help om die grootste probleem te sien, en saam daarmee die enigste uitweg.

Op die vraag of die sonde nie te veel op die voorgrond staan en daardeur die genade wegdruk nie, antwoord Erlo Stegen soos volg: "As daar mense is wat in die genade glo, dan is dit ons." Helder stel hy dit dat wanneer die Wet gepreek word, die genade reeds aan die werk is, want die Wet is die tugmeester na Christus. "Alles is genade," so stel hy hul standpunt, "God se openbaring, maar ook sy verkiesing."

Wat Kwasizabantu se standpunt oor die uitverkiesing is, word dan ook meteens duideliker. As Erlo Stegen sê: "God het vir ons gekies, nie oor hoe ons gereageer het nie, maar dis alles louter genade," dan blyk dit dat hy 'n onvoorwaardelike uitverkiesing huldig. Die verkiesing van God is dus nie die gevolg daarvan dat God vooruitgesien het dat die mens hom tot die Here sou bekeer nie. Trevor Dahl stel dit dan ook so dat die mens se saligheid 100% God se werk is, maar voeg dan by dat dit ook 100% die mens se verantwoordelikheid is.

Ook Erlo Stegen balanseer die goddelike soewereiniteit met die menslike verantwoordelikheid as hy daaraan herinner dat God se beloftes byna altyd verbind is aan "voorwaardes" wat nagekom moet word. Maar ook hier, sê hy, is dit genade wat die mens in staat stel om die "voorwaardes" uit te voer. Omdat die mens se redding nooit los te maak is van sy eie verantwoordelikheid nie, word hy dan ook opgeroep tot 'n wilsbeslissing om hom te bekeer, tot Christus te kom en die heiligmaking na te jaag. Maar ook dit, beklemtoon Erlo Stegen, is alles uit God.

Op die vraag of Kwasizabantu perfeksionisme leer, of hulle daar glo dat 'n mens nou reeds tot 'n staat van sondeloosheid kan vorder, antwoord Erlo Stegen soos volg: "Nee, ons is in hierdie lewe en hier is geen volmaaktheid of sondeloosheid nie." Hy haas hom om by te voeg dat daar tog erns gemaak moet word met die bybelse opdrag om vir die duiwel en die sonde geen plek te gee nie (Efes 4:24-32). God gee die mens geen toestemming om te sondig nie. Dit is nie op die goddelike program nie, maar dit gebeur tog. Dit is soos 'n trein wat volgens 'n program moet loop. In daardie werkplan is daar geen voorsiening vir 'n ongeluk nie. Ook moet die treinpersoneel alle voorsorgmaatreëls tref en altyd waaksaam wees sodat daar geen ongeluk gebeur nie. Tog vind die ongelukke plaas, altyd met skade en ongerief, hoewel in wisselende mate van ernstigheid. Die skade moet

dan so gou as moontlik herstel word, sodat die trein kan voortgaan. So is dit ook met sonde in die lewe van die gelowige.

Duidelik is dit dan dat perfeksionisme nie deur die leiers op Kwasizabantu geleer of voorgestaan word nie. Nêrens en deur niemand daar word voorgegee dat almal daar blywend Geesvervuld is en dat niemand ooit iets verkeerds doen nie. Die leiers is beide Bybels en realisties genoeg om te weet dat die treintjie ook maar daar ontspoor. Wat wel waar is, is dat die persoonlike toewyding en waaksaamheid sterk benadruk word, saam met die vertroue dat God magtig is om ons van struikeling te bewaar (Judas v. 24). Hierin word dan ook die Bybelse oproep gehoor om die heiligmaking na te jaag. Daar word 'n beroep gedoen op die menslike verantwoordelikheid, maar terselfdertyd weet Kwasizabantu dat heiligmaking ten diepste die werk van die Heilige Gees self is.

By Kwasizabantu word die verliesbaarheid van die genade gehandhaaf. Dit blyk uit die bevestigende antwoord van Erlo Stegen op die vraag of 'n gelowige tog uiteindelik verlore kan gaan, of hy die genade wat aan hom bewys is weer kan verloor. As steun vir hierdie standpunt wys Erlo Stegen op die baie waarskuwings in die Bybel teen die val en afval van die gelowige. Ook die praktyk en geskiedenis weet van mense wat 'n godvrugtige lewe gelei het en later in sonde teruggeval het. Erlo Stegen weet van die moontlike verklarings wat aangebied word, naamlik dat sulke mense wat afvallig geraak het dan nie "waarlik gered" was nie, of dat afval nie noodwendig beteken dat die afvallige nie weer na die Here sal terugkeer nie.

Die Lutherse denke waarin Erlo Stegen gedrenk is vanweë sy agtergrond en opleiding lê ten grondslag van die sienswyse dat die gelowige tog verlore kan gaan as sonde die oorhand kry. Behalwe die Skrifgetuienis wat ter ondersteuning van hierdie standpunt ingebring word, byvoorbeeld Heb 6:4-8 en 2 Pet 2:20-22, is daar ook 'n pastorale motief agter hierdie leer. Die Lutherane vrees naamlik dat as geleer word "eenmaal 'n gelowige altyd 'n gelowige", mense daardeur tot 'n valse gerustheid kom, die erns van die sonde geringskat en nie meer in die wedloop van die geloof sal volhard nie.

So beskou, begryp 'n mens die Lutherane en Kwasizabantu se oproep aan die gelowige om te volhard, maar dan sonder om die mense se uiteindelike saligheid van die mens self afhanklik te maak. Sentraal staan die regverdigmaking as genadedaad van God waardeur die mens se saak met God reg gestel word.

Skrifgegewens soos in Joh 10:28-29 wat die versekering bevat dat hulle vir wie Christus die ewige lewe gee, nooit verlore sal gaan nie en nie uit sy hand geruk kan word nie, funksioneer ook by Kwasizabantu. Wanneer daar behoefte is aan so 'n bemoediging, wanneer na 'n versekering van goddelike bystand en krag gesoek word, word hierdie teks aan gelowiges voorgehou. Onder ander omstandighede, soos wanneer iemand rustig in sy sonde voortgaan en hom troos met die gedagte dat hy tog gered is en gered sal bly, word die Skrifgedeeltes wat waarsku teen die afval en die straf daarop, weer na vore gebring.

Die Lutherane met hul leer van die verliesbaarheid van die genade, verskil dus duidelik van die gereformeerdes wat bely dat God se bewaringsgenade sorg dat die ware gelowige nie verlore gaan nie. Ten spyte hiervan, deel die Lutheraan en gereformeerde verskeie insigte. Beide bely dat die sekerheid van hul geloof in Christus veranker is, beide erken die skriftuurlikheid van die vermaning tot volharding en beide weet dat die pad van die volharding slegs in geloof bewandel kan word.

Samevattend kan dan gesê word dat Kwasizabantu weinig, indien enige, abstrakte leerstellinge bevat. Byna alles wat geleer en verkondig word, hou verband met die alledaagse lewe. Dit begin en eindig by hierdie saak: Die mens se persoonlike verhouding met die Here. Hoe daardie verhouding ontstaan, wat dit belemmer, hoe dit elke dag in die wêreld beleef moet word en hoe die verhouding bestendig kan word - dit is wat by Kwasizabantu geleer word.

## Lede van die liggaam

Diegene wat tot geloof in Christus gekom het, kan nie hul geloof in afsondering beoefen nie. Die mens as gemeenskapswese wil ook saam met ander sy geloof bely, saam met ander meer van Christus en die Christelike lewe leer, saam die Here loof, terwyl hulle ook mekaar met hul gawes dien. Mens sal selfs kan sê dat die gelowige, ter wille van die Here, sy naaste en homself, verplig is om by 'n kerk aan te sluit.

By Kwasizabantu is dit ook een van die doelstellings om mense in gemeentes en tot 'n kerk saam te snoer. Bekeerlinge uit die heidene word tot 'n gemeente versamel of by een van Kwasizabantu se bestaande gemeentes ingeskakel. Waar dit egter mense betref wat reeds 'n kerkverband het, al is hulle dan ook vir alle praktiese doeleindes kerkvervreemd, is die leiers op Kwasizabantu nie so geneë om hierdie lidmate in hul geledere op te neem nie. Selfs wanneer van hierdie mense by Kwasizabantu tot bekering kom, word hulle nie sonder meer lidmate van die Kwasizabantu Kerk nie.

Daar is verskeie redes vir hierdie versigtige houding. Een rede is dat diegene wat die lig ontvang het, eerder terug moet gaan na hul eie gemeentes en kerke om ook daar die lig van Christus te laat skyn. Nog 'n rede is dat Kwasizabantu goeie verhoudinge met alle kerke wil handhaaf en dus nie daaraan wil dink om ander kerke se lidmate in sy eie geledere op te neem nie. 'n Ander rede wat Erlo Stegen self gee, is dat mense wat in 'n besondere kerk ontevrede voel en gedurig maar fout vind, dikwels in 'n ander kerk ook nie gelukkig en tevrede is nie.

Alhoewel dit by Kwasizabantu besef word dat dit nodig is om die bekeerdes saam te voeg in 'n gemeente met die oog op geestelike opbouing, onderlinge hulp, bemoediging en aktivering, word 'n gereglementeerde kerk blykbaar nie as so belangrik beskou nie. Die hoofsaak is dat mense vir Christus ken en tot sy eer en tot beswil van mekaar sal leef. Solank die werk van die koninkryk van God maar voortgaan, word bepalinge, organisasie en getalle van die sigbare kerk as van minder belang beskou. Die leiers kan dan ook nie 'n redelik presiese aanduiding gee van die aantal lidmate van die Kwasizabantu Kerk nie. Bekeerdes word sonder seremonie tot die gemeente gevoeg en geen lidmaterekords word gehou nie.

Hierdie ongekompliseerde wyse van inskakeling van bekeerdes by die gemeente staan in skrille kontras tot die meeste kerke wat groot waarde heg aan duidelike voorskrifte en deeglike voorbereiding vir lidmaatskap. Miskien vertoon Kwasizabantu se manier van doen iets van 'n reaksie teen die formele werkwyse waar mense na 'n lang voorbereiding plegtig as lidmate bevestig word, terwyl sommige van hulle tog nie die geloofsekerheid van die verlossing in Christus het nie. Hierteenoor herinner die eenvoudige, byna onopgemerkte manier waarop bekeerlinge by Kwasizabantu opgeneem word mens aan die Skrifwoord uit Hand 2:47: "Die Here het elke dag mense wat gered is, by die gemeente gevoeg."

Natuurlik moet onthou word dat die Kwasizabantu Kerk nog jonk is, in 'n sendingsituasie opereer en veel ruimte vir die Heilige Gees wil laat. Om hierdie redes is die werkwyse, ook ten opsigte van lidmaatskap, nog so dikwels spontaan en informeel.

Onder sulke omstandighede moet die waaksaamheid dan nie uitbly nie. Dit kan so maklik gebeur dat lidmate sekerheid van hul verlossing het, asook die ywer om te getuig, maar dat die kennis en insig ontbreek. So 'n toestand kan nie alleen aanleiding tot verwarring gee nie, maar kan selfs die teelaarde van dwaling word. As 'n gesonde Christelike lewe nie deur 'n gesonde Bybelse leer gerugsteun word nie, doem daar allerlei probleme vir lidmaat en gemeente op. Terwyl bekering as onmisbare vereiste vir lidmaatskap gestel moet word, mag die lering tog nie as ondergeskik beskou word nie.

## Die samekomste van die gemeente

Daar is tans ongeveer 140 plekke waar dienste gehou word, onder andere ook in die Transkei en Soweto. Hierdie plekke word "preekpunte", "werkspunte" of "stasies" genoem, maar soms ook "gemeentes". Somtyds word die begrip "gemeente" gebruik vir 'n groot aantal lidmate in 'n sekere area wat deur 'n vaste prediker bedien word. Die ander preekpunte word deur medewerkers besoek of deur deeltydse predikers beman.

Vanaf daardie tyd dat Bibelhaus van Pretoria na Claridge verskuif het, bly laasgenoemde nog steeds 'n belangrike gemeente. Elke drie weke word so veel as moontlik van die personeel van Kwasizabantu daarheen vervoer om saam met gemeentelede en besoekers die diens daar by te woon.

Vir die meelewende besoeker wag 'n aangename Sondagervaring op Claridge. Tussen reusebome en welige struike staan die statige ou gebou met sy ruim vertrekke. Hier was eens die Bybelskool gevestig, hier het eens die "vrye gemeente" onder leiding van Anton Engelbrecht vergader. Vlakby staan die kerkgebou. Gemeentelede en besoekers uit verskeie tale en nasies stroom die gebou binne. Die groot glasvensters agter die kansel gee die kerkganger 'n onbelemmerde uitsig op die vredige groen heuwels. Die rustigheid van buite vul die gebou. Die koor sing. Die diens begin. Eenvoudig is die liturgie, kragtig die preek. Tolke vertaal wat gesê word sonder dat die verkondiging onderbreek word. Geen offergawes word opgeneem nie.

Met die diens op Claridge verby, is die kerkganger wat daarop ingestel was van een ding bewus: Ook hier is die gemeenskap van die heiliges ondervind. Wanneer na die diens almal wat maar wil, bymekaar kom om saam iets te eet in die ruim gebou onder die reusebome, kan hierdie saamwees, hierdie onderlinge verbondenheid by beide erediens en ete, nie anders as om die gedagte terug te voer na die vroeë kerk in Jerusalem nie.

Aangesien die konsentrasie- en koördinasiepunt van die kerklike werk op Kwasizabantu self lê, is hier ook die meeste kerklike aktiwiteite. Elke dag word hier dienste gehou, sowel in die vergadersaal as in die "hospitaal".

## Die rol van die sakramente

Om waarlik kerk te wees, moet die gemeente nie alleen luister wat die Gees deur die Woord sê nie, maar moet ook die sigbare tekens, die sakramente, tot hul reg kom. Die sakramente as sigbare Woord moet die Skrif as hoorbare Woord vergesel.

By Kwasizabantu word die Woord "tydig en ontydig" (2 Tim 4:2) verkondig, maar met die bediening van die sakramente lyk dit asof daar 'n terughoudendheid is. Vir hierdie houding wat in die praktyk daarop neerkom dat die doop op versoek bedien word en die nagmaal nie gereeld gehou word nie, kan verskeie redes gevind word.

Dit is baie moontlik dat die sakramentsbeskouing wat in Erlo Stegen se jeugjare aangedien is en waarmee ook hul predikant, Anton Engelbrecht, nie kon saamgaan nie, veel gedoen het om hierdie terughoudendheid in die hand te werk. Volgens Engelbrecht en Erlo Stegen is daar destyds in die plaaslike Evangelies-Lutherse Kerk die nadruk so sterk laat val op die waarde van die sakramente, veral die doop, dat die indruk gelaat is dat die deelname daaraan genoegsaam vir die mens se saligheid is.

Hierdie wanindruk het sy wortels in Luther se eie sakramentsbeskouing. Hy kon hom nie heeltemaal losmaak van die Roomse beskouing wat die doop as noodsaaklik vir die saligheid geag het nie. Deur die werking van die Woord van God het die doop dan die bad van die wedergeboorte geword. Terwyl Luther nog die klem geplaas het op die Woord wat die doop sy saligmakende kwaliteit sou gee, het die aksent waarskynlik hoe langer hoe meer verskuif van die krag van die Woord na die krag van die doop. Ook Luther se nagmaalsbeskouing wat grens aan die van die Roomse Kerk, leer die werklike teenwoordigheid van Christus in, met en onder die tekens van brood en wyn.

Natuurlik is daar troos in die sakramente, maar as gevolg van onkunde oor die waarde van die sakramente en deur onduidelike of selfs onskriftuurlike prediking daaroor, kan dit gebeur dat die mens se persoonlike en gewillige betrokkenheid by die verlossingsgebeure geïgnoreer word. Die feit dat Carl Stegen, Erlo se vader, dit nie kon aanvaar, soos geleer is, dat die mens niks meer nodig het as om gedoop te wees nie, was dan ook die belangrikste rede waarom hy die kerk verlaat het.

Wanneer die mens meen dat die doop genoegsaam vir sy saligheid is, gebeur dit so dikwels dat 'n valse gerustheid hom innestel in die lewe van die lidmaat. Bewus van hierdie gevaar, soos gesien teen die agtergrond van die gebeure in die gemeente waarin Erlo Stegen hom in sy jeugjare bevind het, is dit begryplik dat hy as leier van Kwasizabantu die sakramente nie so sterk wil beklemtoon nie.

Dwarsdeur die eeue heen was daar diegene wat die sakramente uit gewoonte en bygelowigheid gebruik het. Waar die bygeloof byna gedurig by die Swartman om die hoek loer, is dit nie alleen denkbaar nie, maar gebeur dit ook dat aan brood en wyn, so plegtig bedien, besondere en selfs magiese kragte toegeskryf word. In die lig hiervan is dit verstaanbaar dat Erlo, wat hoofsaaklik onder die Zoeloes werk, die sakramente nie so op die voorgrond wil bring nie.

Al is die gevaar van misbruik 'n oorweging teen die reëlmatige bediening van die sakramente, mag die misbruik nooit die gebruik daarvan ophef nie. Eerder moet deur voorligting teen die misbruike gestry en gewaak word. Op Kwasizabantu sal dit egter nie net die misbruik wees wat die gebruik van die sakramente beperk nie. Hier word allereers in 'n sendingsituasie gefunksioneer met een van die hoofoogmerke die bekering van heidene deur die prediking van die Woord. In hierdie verband wys Erlo Stegen ook daar op dat Paulus, die groot sendeling, gesê het dat Christus hom nie gestuur het om te doop nie, maar om die evangelie te verkondig (1 Kor 1:7). Dit gaan by Kwasizabantu nie in die eerste plek om die opbou en organisering van 'n kerk wat volgens vaste bepalinge en reglemente funksioneer en vaste tye vir die doop en die nagmaal het nie.

Wanneer die doop wel by Kwasizabantu bedien word, is die dopelinge byna sonder uitsondering mense wat tot bekering en tot geloof in Christus gekom het. Volgens Erlo Stegen het hulle wel lank gelede ook kinders gedoop, maar tans word die kleintjies ingeseën om na hul bekering gedoop te word. Tog is hulle nie teen die kinderdoop nie; selfs is daar waardering vir die beskouinge waardeur dit gedra word. Erlo Stegen besef dat 'n mens die getuienis vir die kinderdoop nie ligtelik kan veronagsaam nie. Hy is bewus, soos hy dit self stel, van dieptes wat die verstand te bowe gaan.

In die sendingopset van Kwasizabantu is die grootdoop voor die hand liggend - die evangelie kom na die heidene, hulle kom tot bekering en ontvang die doop. Die voorkeur vir die grootdoop word darem seker nie net deur die sendingsituasie bepaal nie. Die indruk word tog gewek dat die grootdoop as meer skriftuurlik as die kinderdoop beskou word - as mens van "meer skriftuurlik" en "minder skriftuurlik" kan praat. Dan moet 'n mens ook nie vergeet dat die herinnering aan die te swaar gewig wat die kinderdoop in Erlo Stegen se jeugjare gekry het, ook kon meegehelp het om die skaal in die guns van die grootdoop te laat swaai. Aan die ander kant, kry 'n mens tog ook die indruk dat Erlo Stegen self nie ongeneë sou wees om die kinderdoop te bedien as gelowige ouers dit verlang en hulleself kan verantwoord nie.

Waarteen op Kwasizabantu gewaak word, is dat die doop nie as iets bykomstigs tot die werk van Christus gereken word nie. Verlossing is nie Christus plus die doop nie. Dit is moontlik ook met die oog op hierdie wesenlike gevaar van die "plus" dat nie so veel van die doop gemaak word nie.

Nuwe bekeerlinge word nie onmiddellik gedoop nie. Hulle moet eers met hul lewens bewys lewer dat hulle die Here werklik volg voordat hulle die doop as teken van die afwassing van sondes en die inlywing in 'n nuwe gemeenskap kan ontvang.

Kwasizabantu is nie daarop uit om proseliete te maak en lidmate te soek nie. Hulle soek volgelinge vir Christus. Om hierdie rede maak hulle geen lidmaat van 'n ander kerk tot lidmaat nie, doop niemand van 'n ander kerk nie, en doop ook niemand wat reeds gedoop is nie. Op hierdie manier probeer Kwasizabantu nie alleen om goeie verhoudinge met ander kerke te handhaaf nie, maar erken ook daarmee die geldigheid van die doop wat in ander kerke bedien is.

Die wyse waarop die doop by Kwasizabantu bedien word, is gewoonlik deur onderdompeling, maar ook hiervoor is daar geen vaste reël nie.

Die nagmaal, soos die doop, word deur Erlo Stegen en sy voltydse medewerkers bedien. Daar is geen vaste reëls en vaste tye vir die viering van die nagmaal neergelê nie. Alle kinders van die Here is vry om deel te hê aan hierdie sakrament. Gewoonlik word die aanwesiges gewys op die verantwoordelikheid by die gebruik daarvan. Ook word die voornemende nagmaalsgangers tot selfondersoek opgeroep. Normaalweg word uit die Bybel die gedeeltes gelees wat op die nagmaal slaan, waarna die brood en wyn dan bedien word.

Ten spyte van sy Lutherse agtergrond is Erlo Stegen se nagmaalsbeskouing meer gereformeerd as Luthers. Hy voel hom nie tuis by die Lutherse leer van die werklike teenwoordigheid van Christus in, met en onder die tekens van wyn en brood nie. Dit gaan eerder vir hom oor wat die nagmaal wil afteken en wat dit vir die nagmaalsganger in sy geloofslewe wil beteken.

Soos met die doop word ook die nagmaalsbeskouing nie op die spits gedryf nie. Erlo Stegen heg groot waarde aan die goeie verhouding met ander kerke. Hy wil nie dat hul nagmaalsbeskouing wat afwyk van die kerk waaruit hul kom en waarmee hulle goeie samewerking het,

'n oorsaak van onenigheid moet wees nie. Moontlik is dieselfde oogmerk van goeie verhoudinge met ander kerke ook 'n rede vir die terughoudendheid by die leer oor en die bediening van die sakramente.

Uit verskillende kerklike en leerstellige hoeke bekyk, kan daar seker kritiek teen Kwasizabantu se sakramentsbeskouing ingebring word. Die een wat 'n hoë prys op die kinderdoop en die verbond stel, sal besware hê. Die egte Lutheraan sal kritiek teen die nagmaalsleer na vore bring. Die persoon wat op uniformiteit en reëlmaat ingestel is, sal die sporadiese bediening van die sakramente weer as 'n fout kan aandui. As die toetsteen egter die gehoorsaamheid aan die Woord is, moet toegegee word dat Christus se bevele: "Doen dit tot my gedagtenis" en "Doop hulle" nie by Kwasizabantu veronagsaam word nie.

## Die ampte in die gemeente

Alhoewel die verkiesing minder formeel is en die funksionering minder opvallend as by ander kerke of gemeentes, ontbreek die ampte nie by Kwasizabantu nie. Die ooglopendste amp is die van prediker. Dan is daar ook die amp van evangelis, ouderling en diaken. Ook hulle mag preek.

Opvallend is dit hoeveel ruimte vir die persoonlike gawes van die mens en die werking van die Heilige Gees by die verkiesing tot die ampte gegee word. Wanneer daar 'n groep mense tot bekering kom, duur dit nie lank nie of dit word bekend wie besondere gawes of talente het. Van hierdie persone wat, in die woorde van Erlo Stegen, "so te sê self deur God gesalf is", word dan tot die ampte verkies.

As 'n persoon na vore kom en sê hy voel dat die Here hom in 'n bepaalde amp of vir 'n besondere taak wil gebruik, word so een eers 'n proeftydperk gegun, volgens die vereiste van 1 Tim 3:10. As deur sy gedrag en vrug blyk dat die Here hom werklik geroep het en hy verder aan die vereistes van 1 Tim 3 voldoen, word hy verkies tot die besondere amp. In die praktyk kom dit alles daarop neer dat iemand vanweë sy toegewyde lewe, Christelike ywer en natuurlike leierskap, raakgesien en in die amp gestel word. Die indienstelling geskied dikwels onopvallend; daar is geen bevestigingsformulier nie. Soms word die gekose persone by 'n spesiale diens in die amp gestel.

Dit is nie altyd duidelik wie by Kwasizabantu in die besondere ampte dien nie. Die vernaamste rede hiervoor is dat die amp van die gelowige self effektief funksioneer. Dit word dan ook by Kwasizabantu beklemtoon dat die besondere ampte nie alleen die werk kan en moet doen nie. Elke Christen moet 'n werker in die wingerd van die Here wees, soos by kan, waar hy kan en wanneer hy kan.

## As jou broer sondig

Iemand wat hom tot die Here bekeer het, 'n lid van die gemeente as liggaam van Christus is, en in sonde val, kan nie maar daar gelaat word nie. Deur sy sonde bring hy oneer aan die Here wat hy bely het, dra hy 'n slegte invloed die gemeente in, terwyl hy self onder die slae van die sonde ly. Ter wille van die eer van God, die suiwerheid van die gemeente en die heil van die sondaar self, moet na die gevallene omgesien word. Hierdie liefdevolle opsoek van en omsien na die afgedwaalde lidmaat ten einde hom daartoe te bring om die sonde vaarwel te roep, hom weer eens tot die Here te bekeer en waardig die evangelie te wandel, is die kerklike tug in sy ware gestalte.

Soos by enige ander kerk, het Kwasizabantu ook nodig om die tug toe te pas. Wanneer dit gebeur, word dit streng, maar liefdevol gedoen. "Die pad wat ons gaan, is smal", sê Erlo Stegen. By die tughandeling word die beginsels van Matt 18:15-17 gevolg.

In die praktyk kom dit daarop neer dat die lede mekaar vermaan, selfs oor sonde wat die dader daarvan as gering ag. As dit gaan oor growwer of ernstiger misdrywe, en die persoon wat vermaan is, steur hom nie aan die vermaning nie, gaan nog iemand saam na hom. ŉ Onberoulike houding of volharding in die kwaad lei dan daartoe dat die gemeente daaroor ingelig word. Nou word die afgedwaalde ŉ kans gegee om die kwaad af te sweer en tot die goeie weg terug te keer. Dit is egter nie genoeg dat hy sê hy het berou nie. Sy saak moet met God reggestel word, maar sy lewe vorentoe moet ook wys dat hy weer die regte koers gekry het. Volhard hy egter in sy sonde, word hy, in die woorde van Matt 18:17, beskou as ŉ heiden wat ŉ hartgrondige bekering nodig het.

Hierdie konsekwente deurvoer van die tug by Kwasizabantu dra seker veel daartoe by dat die lewe van die gelowiges daar mooi getuienisse van hul Christen-dissipelskap lewer. Die onderlinge vermaninge en teregwysinge kan nie anders as om by hulle dit in te skerp dat hulle waardig die evangelie en hulle roeping moet wandel nie.

## Verhouding met ander kerke

Nadat Anton Engelbrecht Bibelhaus in 1951 as "vrye gemeente" georganiseer het, het hy groot teenstand van kerk, veral die een waaruit hy getree het, aan die lyf gevoel. Waarskynlik was dit nie alleen sy motivering vir die stap nie, maar ook sy persoonlikheid en optrede wat grootliks tot die teenstand bygedra het.

Onder die leierskap van Erlo Stegen, en met verloop van jare, het die houding van die Hermannsburgse Sinode van die Evangelies-Lutherse Kerk ten goede verander. In die sestigerjare het hierdie sinode selfs sy deure vir Erlo Stegen se groep oopgemaak en gevra of hulle terug wou kom. Erlo Stegen het egter gevoel dat dit nie die weg van die Here vir hulle was nie. Al het dit toe nie tot ŉ inskakeling by die Evangelies-Lutherse Kerk gekom nie, is die samewerking van die beste. Kwasizabantu se span is etlike kere genooi om met evangelisasieveldtogte te help, terwyl Erlo Stegen self by meer as een geleentheid as spreker by byeenkomste van die Evangelies-Lutherse Kerk opgetree het. Volgens hom is die deure na hierdie kerk vandag wawyd oop. Die redes is moontlik die volgende: Die Kwasizabantu-groep het nie, soos Erlo Stegen dit stel, "probeer skape steel" of veroordelend opgetree nie. Maar miskien was dit die hoofsaak: Daar is gesien dat Kwasizabantu besig was met die dinge van die Here en dat die Here self die werk geseën het.

Omdat Kwasizabantu hoop om ook vir ander kerke tot seën te wees, wil dit goeie verhoudinge met hulle handhaaf, alhoewel natuurlik nie met alle kerke se leer en lewe saamgestem word nie. Naas die bande met die Lutherse Kerk vind Kwasizabantu goeie aansluiting by die kerke van gereformeerde belydenis. Die klem op die Bybel as Woord van die Here, die begeerte om waarlik kerk te wees en die belangrikheid van goeie orde, is redes wat vir hierdie goeie verhouding aangegee word.

Aangesien die leiers van Kwasizabantu afkerig is van ongebreidelde emosies en versigtig vir die spreek in tale, vind hulle hul nie so tuis in die geselskap van die sogenaamde charismatiese groepe nie. Die leiers is deeglik daarvan bewus dat daar baie getroue kinders van die Here onder hierdie groepe is. Tog is hulle ook van mening dat baie van hierdie mense oppervlakkig is, bysake tot hoofsake verhef en dikwels nie die gawe het om tussen emosie en Geesvervuldheid

te onderskei nie. Maar aangesien Kwasizabantu moontlik ook vir hierdie mense 'n seën mag inhou, is ook hulle welkom as besoekers.

Kwasizabantu het 'n aantal jare gelede begin om ook kontakte met buitelandse kerke op te bou, veral met die Lutherse Kerk in Duitsland en Switzerland. Daar word Erlo Stegen as 'n Lutherse predikant aanvaar en maak hy as sodanig van die oorsese kansels gebruik. Hy is ook al deur die Gereformeerdes van Duitsland genooi.

Alhoewel Kwasizabantu dus geen amptelike bande met ander kerke het nie, streef dit goeie verhoudinge met alle kerke na - 'n beleid wat hoe langer hoe meer deure oopmaak, beide hier te lande en oorsee.

Ten grondslag van hierdie goeie verhoudinge wat Kwasizabantu wil handhaaf en uitbou, lê, volgens Erlo Stegen, die geloof in die eenheid van die kerk. Lede van dieselfde liggaam, die liggaam van Christus, kan tog nie rusie en vyandskap duld nie. Sonde dryf die kinders van die Here uitmekaar; die kruis waar die sondes versoen is, bring na mekaar. Hoe nader mense aan die Here Jesus kom, des te nader kom hulle aan mekaar. Meer nog, ons nabyheid aan die Here kan getoets word aan ons nabyheid aan die geringste van die gelowiges. Dit is selfbedrog om te meen, sê Erlo Stegen, dat mens naby die Here is as daar afstand en skeiding tussen jou en jou gelowige medemens is. In hierdie lig beskou, wil Kwasizabantu ander kerke en gelowiges eer, respekteer en, waar moontlik, vir hulle tot seën wees.

## Verhouding met die wêreld

Alhoewel dit by Kwasizabantu, soos trouens by enige Skrifgebonde kerk, allereers gaan oor die persoonlike verhouding tussen die mens en God, word die verhouding kerk en wêreld nie gering geag of veronagsaam nie. Die verhouding is nie allereers negatief, een van wêreldmyding nie. Tog is dit so dat sekere gebruike en gewoontes wat deur ander Christene as "moontlik skadelik, maar nie sonde nie" getipeer word, by Kwasizabantu as taboe vir die Christen verklaar is.

Met hierdie nougesette lewenswandel word ten minste twee doelstellinge nagejaag. Die een is dat God deur 'n toegewyde lewe geëer en verheerlik moet word; die ander is dat 'n sekere positiewe invloed tot die ongelowige wêreld moet uitgaan. Deur hul handelwyse moet die mense van Kwasizabantu aan die wêreld wys dat hulle uitleef wat hulle verkondig. As gevolg hiervan word lede van die Kwasizabantugroep dan ook dikwels genooi om meer te kom vertel van wat hulle glo en doen. Hierdeur kry hulle dan weer eens geleenthede tot Christelike getuienis in die wêreld.

Die mense van Kwasizabantu besef terdeë dat die Christen en die Christelike kerk nie alleen moet getuig nie, maar dat daar ook diens aan die wêreld in sy nood gelewer moet word. Dit word dan ook telkens by die leiers van Kwasizabantu gehoor dat hulle vir mense, vir die kerk, maar ook vir die wêreld tot seën wil wees. Die seën wat hulle wil bring, is allereers geestelik van aard, tog is die oog nie blind vir die liggaamlike en ander behoeftes nie. Hulle het geen beswaar dat die kerk meehelp om mediese, opvoedkundige en maatskaplike dienste daar te stel nie. Tot dusver hou die geestelike werk hul nog so besig dat daar net nie tyd is vir iets anders nie. Ook het die Here hulle nog nie gelei om sulke newedienste te begin nie.

In die prediking op Kwasizabantu word politieke sake nie aangeroer of politieke leiers gekritiseer nie. Eerder word goeie menseverhoudinge vooropgestel. Christus leer ons immers om ons medemens lief te hê. Een van die Zoeloe-werkers het hierdie gebod van die

liefde goed verstaan toe hy gesê het dat hy nie kan begryp hoe 'n Swart Christen 'n Blanke kan haat nie.

Dat haat van buite wel op allerlei maniere aangeblaas word, is nie te ontken nie. Ook van die besoekers kom somtyds om sekere politieke oortuiginge by Kwasizabantu in te dra. Sekere politieke en nasionalistiese beweginge bemoeilik ook die gang van die evangelie en die uitleef van die Christenskap van die gelowige. Waar moontlik, probeer Erlo Stegen om met die leiers van hierdie beweginge in gesprek te tree en selfs vir die evangelie te wen. Ter wille van die evangelie word goeie betrekkinge met die politieke leiers nagestreef.

Terwyl daar verwag word dat met die bose tradisies gebreek word, staan Kwasizabantu nie vyandig of afsydig teenoor die kultuurwêreld waarin die Woord bedien word en gestalte moet kry nie. 'n Poligamis wat 'n Christen word, sal nie aangesê word om slegs een vrou te behou en die ander weg te stuur nie. As verantwoordelike Christen sal hy in die lig van sy eie omstandighede self moet besluit wat hom te doen staan. Net so sal die vrou wat 'n Christin geword het nie aangeraai word om haar man se dwingelandy en besitlikheid te weerstaan of daaroor te kom kla nie. As sy hom nie alleen gehoorsaam is volgens die tradisie nie, maar dit ook stilswyend en met blymoedigheid doen, kan ook gebeur waarvan 1 Pet 3:1-2 vertel - dat die man vir Christus gewen word deur die gedrag van die vrou.

Die toevallige besoeker by Kwasizabantu kan die indruk kry dat hy hom in 'n piëtistiese gemeenskap bevind. Hy sou die indruk kry dat die mense daar so besorg is oor die veiligheid en heiligheid van hul eie siel dat die groot wêreld onopgemerk en onaangeraak verbybeweeg. So is dit nie. Wie langer luister, wie dieper delf, bemerk dat 'n wyer visie wel bestaan. Kwasizabantu wil ook vir die wêreld tot seën wees, die wêreld soos hulle dit in 'n sendingsituasie ontmoet. Die eie lidmate, maar ook die van ander kerke waaronder die besoekers tel, moet die boodskap hoor en gehoorsaam: Wees die lig van die wêreld!

## Samevattende beoordeling

Terwyl die verhaal van Kwasizabantu vertel is, is ook reeds beoordelende opmerkings gemaak. 'n Samevattende oordeel is seker nie onvanpas op hierdie stadium nie.

Allereers moet daarop gewys word dat van die besoekers en ondersoekers nie altyd billike uitsprake gemaak het nie. Van die moontlike redes hiervoor is dat hulle nie lank genoeg by Kwasizabantu vertoef het om genoeg inligting in te win nie, of omdat hulle nie genoegsaam met die agtergrondgeskiedenis bekend is nie. 'n Oormaat subjektiwiteit sal ook 'n rol gespeel het. Miskien moet 'n mens maar nie toegee aan die gedagte dat daar ook 'n bietjie moedswilligheid agter sommige beoordelings lê nie!

Uiteraard kan nie van alles wat op Kwasizabantu gebeur het en gesê is 'n beoordeling gegee word nie. Net oor opvallende sake wat positief gewaardeer kan word, kwessies waaroor verskillend geoordeel word of tot verwarring aanleiding gee, en aangeleenthede wat 'n rigting kan inslaan wat vir Kwasizabantu self nadelig kan wees, word uitgelig.

Opvallend en positief is die volgende:

* Die hartlikheid en gasvryheid waarmee die besoekers ontvang word,
* die sterk gemeenskapsband tussen die gelowiges daar,
* die besondere klem op die Woord, die inspirasie en verkondiging daarvan,
* die ruimte wat vir die werking en leiding van die Heilige Gees gegee word,
* die sterk besef van die heiligheid van God, die verskriklikheid van sonde en die strewe na 'n heilige en toegewyde lewe,
* die begeerte om vir almal tot hulp en seën te wees,
* die nadruk daarop dat elke gelowige 'n getuie moet wees,
* die rustige vertroue en die afhanklikheid van God,
* die waaksaamheid teen alle menslike pogings wat afbreuk aan die werk van Christus doen,
* die volgehoue poging om te onderskei tussen die werking van die Gees van God, die menslike gees en bose geeste,
* die ontspanne maar verantwoordelike wyse waarop rasseverhoudinge gehanteer word.

Natuurlik is al hierdie dinge nie die eiendomlike van Kwasizabantu nie. Dit word in mindere of meerdere mate by baie kerke aangetref; trouens, dit behoort die normale by enige kerk van Christus te wees.

Oor die gebruike en beskouinge van Kwasizabantu waaroor daar dikwels meningsverskil bestaan en waarteen daar soms afwysend gestaan word, word nou so geoordeel:

* Die beskouing oor siekte, genesing, die gebruik van medisyne en die verband tussen siekte en sonde, geloof en die wil van God, blyk in ooreenstemming met die Skrif te wees.
* Die buite-bybelse "bekendmakinge" word tereg aan die Skrif, wat die norm en rigsnoer is, getoets.
* Diegene wat gewag maak van "emosionele byeenkomste" by Kwasizabantu, verkeer seker onder 'n misverstand. Waarskynlik kon sommige van die emosionele besoekers 'n emosionele atmosfeer probeer skep het. Kwasizabantu self is uitgesproke afkerig van enige emosionele oordaad en ongesonde emosie.
* As met die reeds genoemde uitspraak, "die Charismatiese groepe sal hier tuis voel," bedoel word dat daar by Kwasizabantu oordrewe nadruk op geestesgawes gelê word, is hierdie stelling foutief. Allereers word hierdie geestesgawes nie as sodanig nagejaag, uitgelig en 'n ophef daarvan gemaak nie. Waar die gawes wel voorkom, is dit die doel om dit tot eer van God en tot heil van die mens te beoefen. Die vernaamste geestesgawe, sover dit die charismatiese groep betref, naamlik die tongespraak, word glad nie by Kwasizabantu beoefen of aangemoedig nie. Meer nog, selfs al sou die "charismatici" hulleself meen tuis te voel by Kwasizabantu, beteken dit tog nie dat hulle aktiwiteite deur die Kwasizabantu-mense goedgekeur word nie, wat nog te sê bedryf word.
* Die indruk wat sommige besoekers wegdra, naamlik dat daar by Kwasizabantu moralisme voorgestaan word en werkheiligheid bedryf word, berus grootliks op 'n gebrekkige insig. Dit is waar dat in die prediking baie klem op heiligheid en die mens se verantwoordelikheid daartoe gelê word. Net so waar is dit dat die leiers dit tog duidelik stel dat God self die een is wat werk en die mens in staat stel om 'n lewe van toewyding te beoefen.

* Meer as een waarnemer het nie vrede met die sondebeskouing wat in die prediking by Kwasizabantu na vore kom nie. Dit sou sonde verskraal tot 'n aantal "lelike dinge", terwyl vergeet sou word dat sonde veral 'n sekere posisie en kondisie voor God is. Die leiers, en seker die ander predikers ook, is egter nie onbekend met die Bybelse beskouing oor sonde nie, maar voer aan dat in hulle situasie sonde konkreet en in bekende terme voorgestel moet word.
* Vanuit die gereformeerde oord word daarop gewys dat by die verkondiging van die Woord en die bediening van die doop, die verbondsgedagte geen rol speel nie. In 'n sendingsituasie waar heidene die Woord hoor, tot bekering kom en gedoop word, sal die verbond uiteraard nie op die voorgrond staan nie. Die probleem kom na vore wanneer die bekeerling ook 'n ouer is. Waar Kwasizabantu selfs hier nie met die verbond en doop as teken van die verbond rekening hou nie, kan die gereformeerdes dit as 'n dwaling aanmerk.
* Daar word soms beweer dat Kwasizabantu 'n negatiewe gesindheid teenoor die gevestigde kerke kweek. As dit so is, sal dit seker nie met opset en uit kwaadwilligheid wees nie. Negatiwiteit kan dalk ontstaan wanneer besoekers by Kwasizabantu self bewus word van die verskil tussen hulle eie kerk en die Kwasizabantu-groep.
* Die tipering van Kwasizabantu as "piëtisties" en "asketies" is ook gehoor. Ook so 'n oordeel is nie korrek nie. Dit gaan nie daar uitsluitlik of hoofsaaklik oor eie veiligheid en heiligheid nie. Soos reeds aangetoon, maak hulle wel erns met hulle onmiddellike en bereikbare "wêreld".
* Daar is reeds gewys op die terughoudendheid wat betref die bediening van die sakramente. Moontlike verklarings hiervoor is ook gegee. Hier is seker, soos sommige kritici meen, sprake van 'n onderwaardering van die sakramente. Of dit 'n onbybelse onderwaardering is, kan nie so maklik uitgemaak word nie.
* Dit word ook as 'n punt van kritiek na vore gebring dat die Kwasizabantu-mense hulle nie wil laat bedien van 'n vaste kerklike patroon, voorgeskrewe formuliere en duidelike reglemente nie. Daar word in die verband gepraat van die "a-institutêre kerkbeskouing" van Kwasizabantu. So 'n oordeel, asof die Kwasizabantu Kerk op 'n losse voet saamgestel is en sonder reëls sou funksioneer, is onjuis. Daar kan tog ook geen wesenlike beswaar ingebring word as 'n kerk hom nie wil laat reglementeer nie, as hy ruimte vir aanpassings by omstandighede wil laat en, bo alles, op die leiding van die Heilige Gees wil vertrou nie.

Die besware waarop nou hier gereageer is, gaan uit van die standpunt dat daar óf sekere leemtes óf bykomstighede by Kwasizabantu is wat die kwaliteit van hul Christen-wees en die aard van hul kerk-wees nadelig affekteer. Alhoewel die punte van kritiek nie so 'n swaar gewig dra wanneer dit as besware aangebied word nie, moet dit tog as waarskuwing gehoor word. Die beskouinge en houdinge wat vir kritiek uitgesonder is, kan seker nie as onbybels aangemerk word nie; tog moet daarteen gewaak word dat onbybelse elemente nie insluip nie.

Die feit dat sommige besoekers en ondersoekers oordeel dat Kwasizabantu perfeksionisme voorstaan, werkheiligheid najaag, piëtistiese en asketiese trekke vertoon en sonde met spesifieke sondes

identifiseer, wil tog iets sê. Al staan Kwasizabantu geeneen van hierdie dinge voor nie, is die gevaar nie denkbeeldig dat ten spyte van die oortuiging en leiding van die leiers, die aangeduide tendense tog daar gevind mag word nie. Om hierdie rede moet tog gedurig daarteen gewaak word dat die menslike strewe en toewyding nie as 'n menslike hulpmiddel tot die verlossing beskou word nie, dat die mens se eie wil nie met God se wil verwar word nie, dat die mens se godsdiens nie rondom homself sentreer nie, en sonde nie net as verkeerde en lelike dinge in die mens se lewe beskou word nie. Wanneer sulke beskouinge ontwikkel, kom die mens in plaas van God in die middelpunt te staan. En dan word dit onbybels. Hierteen moet seker ook by Kwasizabantu gewaak word.

Daar is nog 'n saak wat probleme kan meebring, naamlik die kwaliteit van die teologiese toerusting. Alhoewel 'n mens begrip en waardering het vir wat gedoen word om die predikers en ander medewerkers te skool, lyk dit tog asof die toerusting nie voldoen aan die eise van ons dag nie. 'n Breër en dieper teologiese opleiding sal moontlik nie alleen help om probleme in die prediking die hoof te bied nie, maar ook om wal te gooi teen die aangeduide tendensies wat sommige besoekers en ondersoekers meen te bespeur.

Samevattend kan dan gesê word dat daar by Kwasizabantu baie is wat aangeprys kan word, min wat afgekeur kan word, seker niks wat as onbybels aangemerk kan word nie, maar dat daar tog sekere sake is wat gedurige waaksaamheid vra.

# 9 'N BOOM LANGS DIE PAD

Tot redelik onlangs was die buitewêreld feitlik onbewus van dit wat by Mapumulo en later by Kwasizabantu en omstreke aan die gebeur was. Nooit is dit aan die groot klok gehang nie. Van 1978 af begin artikels oor Kwasizabantu in koerante en tydskrifte te verskyn. Boeke oor die werk aldaar sien die lig, terwyl ook die radio van die gebeure in Zoeloeland vertel.

## Die stroom besoekers

Soos die werk bekend geword het, het die besoekers gekom en die getalle gegroei. Tientalle, honderde, duisende. Met motors, vragmotors en busse kom hulle. Dit is mense uit baie bevolkingsgroepe en behorende aan verskillende kerkgenootskappe. Volgens 'n ruwe skatting van een van die leiers is waarskynlik so veel as 80% van die besoekers lidmate van kerke van gereformeerde belydenis. Ook uit die buiteland kom die besoekers. Gedra deur een of ander motief, gebring deur een of ander rede, kom hulle na Kwasizabantu om te vertoef vir 'n uur of twee, 'n dag of twee, 'n week of twee.

Wat is dan die dryfveer? Of wat is dit wat mense na Kwasizabantu trek? Daar is verskeie motiewe vir hierdie besoeke. Die een het gehoor dat daar wonderwerke, wondergenesings op Kwasizabantu plaasvind. Hy wil graag gaan kyk; met sy eie oë wil hy dit sien. Daar is 'n ander een, een met geestelike probleme. Hy kom om hulp en raad. Nog 'n besoeker soek innerlike vrede. Hy is 'n gelowige, maar hy het geen versekering of vrede in sy lewe nie; miskien sal 'n persoonlike gesprek, 'n belydenis, 'n gebed ook vir hom help. Daar is ook die besoeker wat nie net wil kyk of genesings wel plaasvind nie, maar wat buite raad self genesing kom soek van daardie slepende siekte, kwellende kwaal of belemmerende liggaamsgebrek. Dan is daar ook die een wie se eintlike rede niks anders is as om 'n bietjie by Kwasizabantu te kom rus nie, 'n bietjie vakansie te kom hou by vriendelike mense in 'n landelike omgewing.

Behalwe hierdie persoonlike oorweginge is daar ook die besoeker wat meen om breër belange met sy besoek te dien, somtyds groepsbelange. Aanhangers van sommige van die charismatiese beweginge besoek Kwasizabantu onder die indruk dat daar 'n groep Christene woon en werk wat dieselfde klem op die geestesgawes, ook die spreek in tale, laat val. Natuurlik moet so 'n verwagting in ontnugtering uitmond. 'n Mens kry ook somtyds die indruk dat van hulle Kwasizabantu besoek juis om sekere van die geestesgawes, soos die spreek in tale, daar aan te wakker.

Tussen die besoekers word ook die navorser aangetref, die een wat so objektief as moontlik probeer vasstel wat gebeur het, om dan ook sy bevindinge verder deur te gee. Maar dan is daar ook hulle wat met vooropgesette idees gekom het, uiters krities ingestel is en net verdere bewyse soek vir sekere indrukke wat aan hulle oorgedra of meedelinge wat aan hulle gedoen is. Dit kan selfs wees dat so 'n voorafbepaalde afkeer 'n meganisme is om sekere groepsbelange te probeer beskerm of groepsbeskouinge te verdedig.

Teenoor die bevooroordeelde besoekers, die meeste van hulle seker self gelowiges, staan die gelowiges wat gekom het om te sien, te hoor en te leer. Hulle het verneem dat die Here op 'n besondere manier op Kwasizabantu werk. Hulle het gehoor dat dit as 'n herlewing bestempel is. Hulle self bid al so lank vir 'n herlewing, 'n geestelike ontwaking in eie gemeente. Hulle verlang self na die

lewendmakende werking van die Heilige Gees in hul eie gemeenskap. Hulle het gekom na Kwasizabantu omdat hulle wil sien wat gebeur het, om te hoor hoe dit gebeur het, sodat hulle self, waar moontlik, instrumente kan wees in die hand van die Here van wie die nuwe lewe kom.

## Die rusplek onder die boom

Die besoeker word vriendelik ontvang en huisvesting gegee in slaapsale of in die netjiese stuk of vyftig rondawels teen die hang van die heuwel. Dikwels gaan besoekers ook by die leiers tuis. Die besoekers mag vir drie maaltye aansit in die groot saal waarin ook die dienste gehou word. Geen rekening word voorgelê by vertrek nie en geen woord oor onkostes word gehoor nie. Tydens hulle verblyf mag hulle op die terrein beweeg, die "hospitaal" besoek, na die kassette in die biblioteek luister, die dienste bywoon, ontspan in hul kamer of rondawel en gesels met wie hulle wil.

Op die vraag: "Waarheen wil u met die besoekers?" antwoord Erlo Stegen op sy kenmerkende rustige manier: "Ons wil nêrens heen nie; ons het hulle nie genooi nie." Tog kan of wil hy niemand verhinder om te kom nie. Ook wil hy niemand sonder meer wegstuur nie. Al sê niemand daar dit nie, is dit tog begryplik dat so baie besoekers, dikwels honderde oor 'n naweek en baie honderde gedurende vakansietye, geweldige swaar eise aan die organisasie, personeel, voorrade en finansies moet stel.

Die leiers wil nêrens heen met die besoekers nie. Ook word die besoekers nie beskou as potensiële helpers wat die werk bekend sal stel, daarvoor sal bid en selfs finansieel sal ondersteun nie. Kwasizabantu is nietemin tot 'n groot hoogte positief teenoor die besoekers ingestel. Soos die naam aandui, moet Kwasizabantu ook vir die besoekers 'n plek wees waar mense gehelp word, 'n plek waar hulle een of ander seën ontvang. Wat 'n groot en skaduryke boom langs 'n lang en vermoeiende pad vir die reisiger is, wil Kwasizabantu ook vir die besoeker wees. Met hierdie beeld van rus, beskutting en verkwikking tipeer Erlo Stegen sy houding teenoor die besoekers. Terselfdertyd openbaar dit ook iets van die bewoë hart en gasvrye hand van die mense van Kwasizabantu.

Baie van hulle wat met 'n behoefte na Kwasizabantu gekom het, of alleen maar met 'n oop gemoed, het dan ook iets ervaar van die koelte van die boom, iets van die verademing by die rusplek langs die pad. Meer as een het daar sy Verlosser leer ken; ander het die vrede wat altyddeur maar weggewyk het, daar gevind. Sommige besoekers kan getuig van liggaamlike genesing, ander van geestelike probleme wat daar opgeklaar is.

Een van die vele wat kan getuig van die koelte en rus wat hulle by die rusplek langs die pad gevind het, is Kjell Olsen, ook een van die medewerkers van Kwasizabantu. Kjell, van Noorweegse afkoms, is in Durban gebore. Reeds op dertienjarige ouderdom het hy op 'n kamp besluit om die Here te dien. Sy lewe het egter nooit radikaal verander nie. Sonde het nog geheers. Die feit dat hy homself as 'n Christen beskou het, maar in sonde lewe, het hom allerellendigs laat voel. 'n Onderwyser vertel hom op 'n dag van Kwasizabantu. Eers na sy militêre opleiding voer sy weg hom na Kwasizabantu. 'n Diens gelei deur Erlo Stegen het 'n diep en blywende indruk op hom gemaak. Wat hom die meeste geraak het, was die prediker se natuurlikheid en gesag waarmee hy die boodskap bring. Ook is hy getref deur die egtheid van die mensevan Kwasizabantu. Tydens 'n gesprek met Erlo Stegen het Kjell sy hart oopgemaak, sy sielsongelukkigheid en gevoel van mislukking uitgestort en hom tot die lewende God bekeer. Toe het dinge begin verander.

Sy ouers, geen Christene nie, was ontsteld oor die veranderinge. Hulle het gemeen hy is deur die Kwasizabantu-mense geïndoktrineer. 'n Joodse psigiater, na wie Kjell se ouers hom gestuur het om dit te bevestig, se bevinding was: "Hy makeer niks!" Hierna is Kjell deur sy ouers gedreig om Kwasizabantu se invloede af te sweer en tot sy ou "normale" lewe terug te keer. Nadat hy sy B.A.-graad behaal het, besluit hy om voltyds by Kwasizabantu te gaan werk. Sy ouers was geskok oor sy besluit. "Jy is nie meer my seun nie," was sy vader se reaksie. Aan die einde van 1978 het Kjell by Kwasizabantu begin werk. Hy wat die rusplek langs die pad gevind het, lei nou ook ander daarheen. Ook is hy en sy ouers intussen met mekaar versoen.

Baie van die besoekers wat met 'n ontvanklike en onbevooroordeelde gemoed na Kwasizabantu gegaan het, kan seker getuig dat hulle daar weggegaan het, aangespoor tot groter toewyding en diensbaarheid. Baie besoekers, dankbaar oor die dade van God, is terug om groter erns met die werk van die inwonende Gees te maak en om met meer begrip vir 'n geestelike ontwaking, 'n geestelike vernuwing in hul eie gemeente te bid. Die reisigers wat onder die boom langs die pad gerus en versterk geword het, gaan nou met nuwe krag, nuwe hoop en nuwe ywer voort op die weg van die Here.

## Die Probleembesoekers

Nie alle reisigers gebruik die rusplek langs die pad met dankbaarheid en bedagsaamheid nie. Sommige breek die boom se takke af, ander krap hul name op die stam uit, terwyl sommige dit sommer net onaangenaam maak vir ander reisigers by die rusplek onder die boom. Hul onbedagsaamheid en selfs kwaadwilligheid bring dikwels groot onkostes mee vir die instansies wat die boom geplant en die rusplek verskaf het.

So gaan dit ook soms wanneer groot getalle mense met verskillende agtergronde, gewoontes, oortuiginge en insigte uit alle oorde na Kwasizabantu kom. Onder hulle is daar ook diegene wat nie altyd sorg en bedagsaamheid voor oë hou nie. Sommige tree op asof Kwasizabantu, sy geboue en voorrade, openbare besit is. Hulle wil oorneem, sê een van die leiers. Tiperend hiervan is dat sommige van hierdie probleembesoekers nie huiwer om hulself aan die eetware in die voorraadkamers te help nie. Op geestelike gebied is daar ook soms gebrek aan beskeidenheid en terughoudenheid. Besoekers met sekere godsdienstige instellings wil sommer net begin bid en "getuig" en hul beskouinge, volgens Erlo Stegen, "dikwels emosioneel en oppervlakkig", begin openbaar maak. Sommige voel ook geroepe om hul tongespraak daar te beoefen. Dit alles skep uiteraard probleme vir die mense van Kwasizabantu.

Uit gesprekke met besoekers blyk dit dat sommige van hulle hulself as geesgenote van Kwasizabantu beskou. Die probleem is egter dat hulle juis beskouinge daar indra wat deur Kwasizabantu afgewys word of waarteen daar gewaak word. Dikwels is dit van hulle wie se lewe deur Christus plus nog iets bepaal word. In baie gevalle is die "nog iets" 'n sekere ervaring of strewe. Die ervaring waarop hulle hul beroep, is meesal die spreek in tale wat dan 'n teken sou wees van 'n besondere kwaliteit van geloof en Christelike lewe.

Die strewe weer wat as die "plus" werksaam is, is dikwels niks anders as die gedagte van volmaaktheid nie. Hierdie besoeker voel dat hy as Christen so volmaak as moontlik moet lewe. Met so 'n doelstelling is daar natuurlik niks mee verkeerd nie. Die mens moet alle sonde en laste aflê, hy moet van die duiwel af wegvlug, hy moet die heiligmaking najaag. Tereg besef hierdie mense dat die genade nie goedkoop gemaak moet word nie; tereg kom hulle in op-

stand teen die oppervlakkigheid en louheid van baie Christene wat maar rustig die sondes in hul lewe toelaat. Die probleem wat egter maklik misgekyk word, is dat hierdie strewe na volmaaktheid eiestrewe kan word, 'n werkheiligheid waar die genade op die agtergrond raak. Dan word die genade nie meer in sy grootheid gesien nie, maar die erns van die sonde ook nie in sy totaliteit nie.

Alhoewel mens maklik die indruk kan kry dat hierdie neiging tot onbybelse volmaaktheid deur gedurige waaksaamheid en eie inspanning ook by sommige gelowiges op Kwasizabantu aangetref word, moet mens tog versigtig wees om tot so 'n uitspraak te kom. Uit gesprekke met Erlo Stegen blyk dit dat hulle streef na 'n Bybelse balans tussen goddelike genade en menslike verantwoordelikheid. Meer nog, Erlo Stegen weet ook dat dit net deur genade is dat die mens die Bybelse opdrag tot heiligmaking kan uitvoer.

Van die besoekers praat ook baie ligtelik en oppervlakkig oor die werk van die Heilige Gees, en dan veral oor sy leiding. Dit is natuurlik so dat die Gees lewe, leiding en beweeglikheid bring en die mens se denke en dade rig. Daar moet nietemin gewaak word teen 'n subjektiewe aanvoeling, 'n soort lewe, leiding en beweeglikheid wat uit die mens self opkom. Daar moet onderskei word of dit uit die Heilige Gees is of nie. Dit is juis hierdie gawe van onderskeiding waarop Erlo Stegen telkens die klem laat val. As daar nie onderskei kan word tussen die werk van die Heilige Gees, die menslike gees en selfs bose geeste nie, sal die goeie werk vernietig word, sê Erlo Stegen. Sy mening is dat van die besoekers nog nie geleer het om tussen emosies en geesvervuldheid te onderskei nie.

Sommige van die besoekers meen ook dat die Christelike leer niks is nie, maar die Christelike lewe alles. Vir hulle is die teologie onnodig, selfs 'n belemmering, terwyl slegs die Bybel nodig is. Natuurlik is leer en lewe, teologie en Bybel nie teenstellings nie. Die lewe van die gelowige rus op en word gedra deur dit wat hy geleer het. Juis as hy bly in wat hy geleer het (2 Tim 3:14), kan hy volgens die Skrif leef. Wie sonder die leer wil lewe, ontdek spoedig dat die lewe self skipbreuk ly. Aan die ander kant is dit net so 'n ernstige dwaling om die leer so te beklemtoon asof die saligheid alleen maar in die vashou aan die leer geleë is. Wie dit doen, vind dat die leer en letter doodmaak. Wie die leer teenoor die lewe beklemtoon, is net so verkeerd soos die een wat die lewe ten koste van die leer benadruk. Net so staan die ware teologie tog nie teenoor die Bybel nie; dit wil dan juis nadink oor die Bybelse getuienis.

Hierdie soort besoeker, die een wat sê dat hy slegs volgens die Bybel en deur die Heilige Gees wil lewe, kom klaarblyklik na Kwasizabantu omdat hy gehoor het dat die mense daar dieselfde ingesteldheid as hy het. Dit is natuurlik so dat die Kwasizabantumense deur die Woord en Gees gelei wil wees, soos trouens enige toegewyde Christen ook, maar dan met nugterheid en onderskeiding, sonder geringskatting of verwerping van die gesonde leer. Erlo Stegen het immers self teologiese opleiding; hy en sy medewerkers maak gebruik van teologiese boeke by preekvoorbereiding. Ook is daar by Kwasizabantu pogings tot skoling van die medewerkers en diegene in die onderskeie ampte.

Die eintlike probleem is dat sulke uitgesproke besoekers verwarring skep by sowel die mense van Kwasizabantu as by ander besoekers. Die gevaar is nie denkbeeldig nie dat hierdie mense met hul besondere, maar dikwels skewe aksente, vir die mense van Kwasizabantu aangesien en aangehoor kan word. Sommige het inderdaad so ver gegaan om te sê dat hulle medewerkers by Kwasizabantu is. So kan dit dan gebeur, as dit nie reeds gebeur nie, dat wat hierdie besoekers doen en sê op die rekening van Kwasizabantu geplaas word.

Terwyl die leiers op Kwasizabantu so dikwels die noodsaaklikheid van waak en bid beklemtoon, sal hulle ook besef dat hulle baie waaksaam moet wees, juis ten opsigte van die sake waarin bogenoemde besoekers hulleself as geesgenote van Kwasizabantu beskou. Die strewe na volmaaktheid wat 'n strewe uit eie krag kan word, die oormatige en oppervlakkige beroep op die leiding van die Heilige Gees, die geringskatting van die kerkordelike en die minderwaardige plek wat teologiese opleiding by party van die besoekers inneem, kan ook Kwasizabantu nadelig tref as daar nie noulettend daarteen gewaak word nie.

'n Ander probleembesoeker is hy wat rustig en kalm op Kwasizabantu kom inwoon sonder om aanstaltes te maak om verder te gaan. Dit is dan so lekker onder die boom! Gewoonlik word gemeen dat iemand darem nie langer as twee weke daar op besoek moet bly nie. Die bedagsame besoeker sal egter self besef dat 'n korter verblyf verligting sal bring betreffende die organisasie, personeel, lewensmiddele en uitgawes. As dit duidelik word dat 'n besoeker nie belangstel in geestelike sake nie en geen ander seën verlang as 'n rustige en gasvrye verblyf nie, word hy gevra om maar weer op pad te gaan.

'n Ander tipe besoeker wat ook 'n probleem kan skep, is die een wat nie tevrede is by en met sy eie kerk nie. Hy wil by Kwasizabantu kom aansluit. Die leiers is versigtig vir hierdie soort besoekers. Hulle is baiekeer eiesinnige mense wat nêrens tevrede is nie. Selfs kan hulle skade doen as Kwasizabantu sy deure vir hulle oop maak. Buitendien het die leiers ook besware daarteen om mense uit ander kerke in hul geledere op te neem.

Samevattend en veralgemenend kan gesê word dat baie mense wat Kwasizabantu besoek in mindere of meerdere mate rede vir kritiek vind. Die kritiek word dikwels bepaal deur hul eie kerklike of godsdienstige patroon, insigte en ervaringe. So is die kerklike en godsdienstige lewe daar vir die een persoon nie gereformeerd genoeg nie, vir 'n ander nie Luthers genoeg nie en vir 'n derde nie charismaties genoeg nie. Net so waar is dit ook dat baie Christene wat in hul eie gemeentes meelewend is en nie hul eie of hul kerk se beskouinge, gebruike en lewe as finale maatstaf neem nie, versterk van Kwasizabantu af weggaan. Hulle het iets ondervind van die verkwikking onder die boom langs die pad.

# 10 HERLEWING DIE ANTWOORD?

Byna twee dekades is reeds verby sedert die Here deur sy Gees die groep bidders in die sinkgeboutjie op Mapumulo besoek het. Wat daarna gebeur het, is deur die leiers op Kwasizabantu sowel as deur skrywers as 'n herlewing bestempel. Noukeurige en onbevooroordeelde ondersoeke het bevestig dat van 'n herlewing in die gebruiklike sin van die woord gepraat kan word. Alleen maar oor die omvang en invloed daarvan kan verskil word.

## Herlewing — wat is dit?

Wat is herlewing? Die begrip herlewing word baiekeer aan 'n reeks dienste met 'n sekere strekking en doel - bekering en toewyding - gekoppel. Dit is die sogenaamde "revival meetings". Herlewing is dit egter nie. Ander weer dink aan herlewing as 'n tyd van groot geestelike opwinding. Sommige gebruik die woord om 'n geseënde tyd, 'n tyd van geestelike verkwikking wat 'n groep mense saam ervaar, te beskryf. Vir ander is kerke vol mense en bekerings van mense die bewyse van herlewing. Herlewing sluit wel al hierdie dinge in - geestelike verkwikking, belangstelling in die godsdiens, bekerings en toewydings, selfs soms geestelike opwinding - maar met dit alles is daar nog nie noodwendig 'n herlewing nie.

Die woord herlewing waarmee 'n sekere toestand of aktiwiteit beskryf word, kry ons nie in die Bybel nie. Skrifgedeeltes wat dikwels gebruik word om die saak te illustreer, is onder andere, 2 Kron 7:14, Hab 3:2, Openb 3:2, maar dan veral Ps 85:7: "Sal u ons nie weer lewendig maak sodat u volk kan bly wees in U nie?" Die Nuwe Vertaling lui: "Wil U nie weer die lewe vir ons nuut maak sodat u volk hulle vreugde in U kan vind nie?" By Kwasizabantu weer neem Jes 64:1-3 'n besondere plek in. Wat na 1966 gebeur het, word beskou as 'n besondere verhoring van hierdie gebed van Jesaja, 'n gebed wat weerklank in hul eie siel en verlange gevind het. Erlo Stegen roep dan ook telkens in herinnering hoe God "neergedaal het" en met lewegewende krag begin werk het.

Wat is herlewing dan? Herlewing - en hieroor is daar by Erlo Stegen geen onsekerheid nie - is die werk van die heilige en genadige God. Dit kan nie soos 'n veldtog beplan of georganiseer word nie. Dit is nie mensewerk nie, alhoewel God deur mense werk. In herlewing word die een wat Hy gebruik egter in die skadu gestel. God is ook dáár die eerste en die laaste. Herlewing dan, sê Erlo Stegen, vind sy oorsaak daarin dat God Homself in sy krag en heerlikheid aan mense en tot heil van mense openbaar soos Jesaja gebid het.

As God sy krag en heerlikheid bekendmaak, raak dit beide gelowige en ongelowige. God begin by die gelowiges, by hulle wat reeds die lewe in Christus het, maar wie se lewe nog self-gerig en nie God-gerig is nie. Deur die krag van die lewendmakende Gees ontwaak, herleef sulke mense. Hulle sien hulself in die glans van God se heerlikheid en oorvloed as mense wat 'n woestynlewe ly, mense uit wie daar geen druppel lewende water vloei nie, wat nog te sê strome van lewende water (Joh. 7:37-39). Hulle sien hulself in hul hoogmoed, soos Erlo Stegen in 1966 toe hy die vensters van die bidplek wou toemaak sodat die vooraanstaandes hom nie saam met die Swartes sou sien bid nie. So oorweldigend het Erlo Stegen die besef van sonde ervaar dat hy, soos hy self vertel, moes uitroep: "God wees my genadig, ek is 'n sondaar!" So oorrompel was hy deur hierdie besef dat hy vergeet het dat hy ooit 'n kind van God was. En dan skielik daag daar die ontnugterende wete: Hy, Erlo Stegen, hy en sy sonde staan in die weg van die

herlewing! So beskou, begin 'n geestelike herlewing reeds wanneer gelowiges besef dat hulle self vernuwing nodig het en dat hulle self die hindernisse in die weg van herlewing is. Die herlewing in Zoeloeland het nie begin toe die eerste heidene by Mapumulo begin opdaag het, hunkerend na verlossing nie. Die eerste roeringe was reeds daar toe die Heilige Gees gelowiges van hul sondes begin oortuig het, toe hulle hulself begin sien het as mense vervreemd van die volle lewe in Christus Jesus. Dit het begin toe hul harte gebreek het, hulle hul skuld bely het en hul lewe met God en met mekaar reggemaak het. "Toe dit gebeur", sê Erlo Stegen", ontdek ons dat God in ons midde is". Eers toe die klein groepie gelowiges weer opnuut en voluit vir God begin leef het, het die Heilige Gees die groot groep ongelowiges begin oortuig van sonde en hul tot die lewe in Christus gelei.

Herlewing dan is die buitengewoon kragtige genadewerking van die Heilige Gees waardeur daar 'n geestelike vernuwing, toewyding en vervulling in die lewe van die gelowige teweeggebring word, terwyl baie onbekeerdes uit die mag van die sonde verlos word. Herlewing is dus nie allereers 'n grootskaalse insameling van verlorenes nie, maar die inwerking en inwoning van die Gees in die lewe van verlostes. Dit is sinneloos om van 'n herlewing van die wêreld te praat - dit is die kerk wat moet herleef. Herlewing is God se soewereine daad om in sy groot genade die sluise van die hemel oop te maak, sy gelowiges ryklik te seën sodat deur hulle die strome van lewende waters na die ongelowiges kan vloei. Herlewing, so stel Erlo Stegen dit, is nie kerke of sale vol mense nie, maar mense vol van die vuur van God.

## Die wortels van herlewing

Die wortels van alle herlewings gaan terug tot daardie herlewing waarvan die eerste hoofstukke van die boek Handelinge vertel, die herlewing tydens die uitstorting van die Heilige Gees. Juis omdat die lewendmakende Gees gekom het, die Gees wat die volk van die Here tot nuwe lewe opwek, is herlewings vandag nog moontlik.

Daar is ook 'n ander wortel, een wat histories vlakker lê. Die geskiedenis van menige herlewing, indien nie almal nie, begin by die oorweldigende gevoel van onvergenoegdheid, selfs bekommernis oor die toestand van louheid, onverskilligheid en verval in die gemeente of kerk, saam met 'n moedeloosheid oor eie kragteloosheid en mismoedigheid oor eie geestelike mislukkings. Veral wanneer die geestelike toestand van die kerk met die in die boek Handelinge vergelyk word, is die kommer des te groter. Dit is dan wanneer die verlange deurbreek na tye van geestelike verkwikking soos die gemeente in Jerusalem en die kerk telkens daarna dit ervaar het.

Die herlewing rondom 1861 in Suid-Afrika het ook uit hierdie wortels ontspring. Reeds in 1838, meer as twintig jaar voor die herlewing, is daar by predikante en lidmate groot kommer oor die toestand van die kerk. Die verlange word gehoor na "'n ruime uitstorting van die Gees" sodat daar herlewing in die Christelike godsdiens mag kom en die dorre doodsbeendere deur die Gees verlewendig mag word.

Tien jaar later, in 1849, wys ook ds G W A van der Lingen op die doodsheid in die godsdiens, die gemis aan berou oor sonde, die afwesigheid van droefheid oor die liefdeloosheid en blydskap oor die goeie, asook die gebrek aan bereidheid tot diens aan kerk en godsryk. As hy voorts wys op die tye van geestelike herlewings wat die kerk in die verlede deur die werkinge van die Gees van God ondervind het, dan wys hy terselfdertyd 'n herlewing aan as geneesmiddel vir die gebrek aan geestelike lewe in die kerk.

So was dit ook met Erlo Stegen. Na twaalf jaar se bediening kon hy weinig geestelike lewe en vrug gewaar. Doodsheid was oor alles geskrywe. Hy het besef dat uitkoms net van bo kan kom. Herlewing was die antwoord op die doodsheid. Waar God wil werk, lei die kommer en onvergenoegdheid nie tot onverskilligheid of ongeloof nie. Is dit dan nie juis die Here wat die mens in die noute dryf om hom te dwing om die krag en die uitkoms buite die menslike sfere te soek nie? In sulke tye van dorheid is dit dan juis die vroeë kerk waar die Here so kragtig gewerk het wat tot voorbeeld en inspirasie dien. Meermale was dit die hartsverlange dat weer iets ervaar mag word van die geesvervuldheid, warmte, krag, ywer en eensgesindheid van die oergemeente in Jerusalem waar ook daagliks bekeerlinge tot die gemeente bygevoeg is.

Nie alleen die bruisende lewe van die vroeë kerk nie, maar ook geestelike herlewings in die geskiedenis was die wortels wat die verlange na 'n herlewing gevoed het. Berigte van heerlike herlewings het vir baie ernstige Christene die versugting laat slaak: "O, dat dit ook hier gebeur!" So was dit ook teen die middel van die negentiende eeu in Suid-Afrika. Berigte in kerk- en dagblaaie oor die heilryke herlewings oorsee het die verlange by baie kinders van die Here laat ontstaan om ook in hierdie seëninge te mag deel. Die boekie De Kracht des Gebeds wat die herlewing in Amerika beskrywe, wyd versprei is en gretig in Suid-Afrika gelees is, het baie bygedra om 'n gees van belangstelling gaande te maak en mense tot gebed om herlewing op te wek. So was dit ook met Erlo Stegen. Hy het baie van die herlewing in Hermannsburg, Duitsland, gehoor, hy was bekend met die herlewing in Lilienthal, en het etlike boeke oor herlewing gelees. Ook dit alles het meegehelp om die verlange na 'n herlewing in sy eie werkkring te voed en te stimuleer.

## Die weg van herlewing

Hoe ontstaan 'n herlewing? Geskied dit volgens sekere formuleerbare wette? James Burns in sy pakkende boek met meeslepende styl, Revivals, their Laws and Leaders, probeer wel sekere wette formuleer wat dan geldend vir bykans alle herlewings sou wees. Kort-kort merk 'n mens egter dat die geformuleerde "wette" net nie altyd klop met die werklikheid nie. Dit lyk byna asof die enigste altyd geldende wet die een is wat Burns "the law of variety" noem! Erlo Stegen sê dan ook, en dit is keer op keer bewys waar te wees, dat nie twee herlewings dieselfde is nie. Die rede hiervoor is dat die Here, die soewereine God, werk soos Hy wil.

Alle ware herlewings is die werk van God self. Hy self is die weg tot herlewing. Tog lyk dit of daar sekere omstandighede is wat gunstig vir herlewing is: 'n gevoel van mislukking, 'n gees van verwagting, kragtige prediking en volhardende gebed. Maar ook hierdie omstandighede is nie altyd bepalend nie. Die groot herlewing in Suid- Afrika na 1860 het, byvoorbeeld, sonder die bemiddeling van 'n besonder kragtige prediker plaasgevind. Herlewing het selfs gekom op plekke waar daar geen prediker of voorganger was nie en waar daar ook nie juis volhardend gebid is nie.

As toegegee word dat sekere omstandighede wel 'n rol speel in die totstandkoming van 'n herlewing, kan ook gevra word of die weg van herlewing dan nie ook deur sekere voorwaardes heen loop nie. 'n Mens sal seker kan praat van voorwaardes of vereistes vir herlewing, as daar maar net nie vergeet word dat dit die Here self is wat die mens in staat stel om die voorwaardes na te kom nie. Erlo Stegen stel dit so: "Daar is 'n prys om te betaal vir herlewing, maar dit is die grootste genade as ons die prys kan betaal". Hierdie prys, hierdie voorwaardes is die teenhanger van die beloftes van die Here.

In 2 Kron 7:14, 'n Skrifgedeelte wat dikwels met 'n godgegewe herlewing in verband gebring word, word voorwaarde en belofte onlosmaaklik met mekaar verbind: "As my volk oor wie my Naam uitgeroep is, hulle verootmoedig en my aangesig soek in die gebed en hulle hul bekeer, dan sal ek uit die hemel verhoor en hul land genees". Solank God se beloftes staan, sal Hy sy seën gee, want sy genade is groot genoeg dat die mens die vereistes wat Hy stel, sal kan nakom.

Dikwels word gesê dat daar geen geheim van herlewing is nie - dit kom altyd in antwoord op volhardende gebed. Erlo Stegen wys egter daarop dat gebed alleen tevergeefs is as die volle prys nie betaal word nie. Die bidder moet ook gewillig wees om hom te verootmoedig in sondebelydenis, hy moet die sonde laat vaar en in onvoorwaardelike gehoorsaamheid aan die Here lewe. Ook 2 Kron 7:14 vra tog veel meer as net gebed. Ons hoef eintlik nie, sê Erlo Stegen, vir seëninge te bid nie. As ons liewers bid dat die Here ons meer gehoorsaam maak en ons dan hoe langer hoe meer as gehoorsame kinders lewe, kom die seëninge asof vanself. Slegs as die gelowige gehoorsaam is, sal die Here 'n herlewing gee. Die Skrif leer immers ook dat God net aan diegene wat Hom gehoorsaam is sy Heilige Gees gee.

Die weg van herlewing is die weg van die Gees met die mens. Wanneer die Here begin werk, is dit asof mense hulself voor die Heilige Gees sien staan. Dan word hul sondes, die van beide gelowige en ongelowige, 'n ondraaglike las. In nood en angs roep die ongelowige dan so dikwels uit: "Wat moet ek doen om gered te word?" In diepe berou maak die gelowiges dan werk daarvan om met die sondes wat tussen hulle en hul God staan, af te reken. Wanneer hulle wat so in die hart getref is oor die naakte werklikheid van hul verlorenheid of oor die aakligheid van hul sonde, die versekering van vergiffenis ontvang, breek 'n groot blydskap en vrede deur.

Die weg van herlewing is 'n weg wat mense voer na plekke waar hul verlossing van sondes kan ontvang. So was dit na 1966 toe mense, asof met magnetiese krag daarheen getrek, by Mapumulo begin opdaag het. Die evangelie is nie na hulle gebring nie, maar hulle na die evangelie. Juis dit is vir Erlo Stegen een van die sterkste bewyse van 'n herlewing - wanneer talle mense na die Woord vra en na verlossing soek. Dieselfde het gebeur tydens die 1860-herlewing in die gevestigde Kaaplandse gemeentes. Groot skares het saamgedrom by plekke waar gebid en die Woord van die Here ondersoek is. Baie keer was hierdie plekke, selfs groot kerkgeboue, te klein om al die mense te bevat. Deur die Woordverkondiging en die gebede van ander is hul dikwels tot trane beweeg - trane van berou, maar ook trane van vreugde oor die verlossing in Jesus Christus.

Die weg van herlewing is 'n weg wat nie vooraf deur die mens uitgestippel kan word nie. Asof met vlerke van vuur versprei die seën wat deur die Heilige Gees gebring word. So het dit dan ook gebeur, vertel Erlo Stegen, dat sonder dat 'n diens gehou of gepreek is, sonder dat Bybelstudie gedoen of gebid is, mense tot die Here gekom het. Selfs het dit gebeur dat iemand langs die pad of in die bus net bewus word van die oorweldigende teenwoordigheid van God - en dan sy saak met die Here regmaak.

Die weg van herlewing loop sekerlik in die meeste gevalle deur volhardende gebed, daaglikse bekering, ootmoedige sondebelydenis, restitusie, geloofsgehoorsaamheid en Skrifgebonde prediking. Met dit alles vind herlewing tog nie noodwendig plaas nie. As die vuur ontbreek, die hemelse vuur, sal die geestelike koudheid voortduur. Dit is die Heilige Gees self wat die vuur bring. As

hierdie vuur kom, kan geen skans van sonde of louheid standhou voor sy hitte en krag nie.

## Randverskynsels by herlewing

Baie geestelike herlewings gaan vergesel van gebeure wat nie tot die wese van die herlewing behoort nie, maar tog dikwels so veel prominensie geniet dat die hoofsaak soms misgekyk word. Van hierdie randverskynsels is daar, onder andere, sekere emosionele aktiwiteite, buitengewone "openbaringe", wonderlike genesings en ander "wonderwerke".

By alle geestelike herlewings speel die emosie 'n rol. Waar die Here op 'n besondere manier werk, sal gemoedsontroering nie uitbly nie. Die sondaar wat die heilige God ontmoet, kan tog nie onbewoë bly staan nie. Wie die ervaring beleef van modderslyk tot vaste rots, van verlorenheid tot verlossing, beleef dit tog nie net met die verstand nie. Sondebesef, angs en vreugde wat so dikwels voorop in herlewings staan, is tog geen verstandsuitinge nie, dis gevoelservaringe.

Waar mense in 'n toestand van spanning hulle in 'n groepsatmosfeer bevind het, het dit dikwels by die 1860-herlewing gebeur dat 'n groot deel van die vergadering gelyktydig hardop gebid het, nie alleen vir eie sondes nie, maar ook vir ander mense oor wie hulle bekommerd was.

So intens was sommige van hierdie bidders deur die gevoel van sonde vasgegryp dat hulle nie anders kon as om in trane uit te roep nie. Dikwels kon hulle nie tot swye gebring word voordat hulle òf heeltemal uitgeput was òf tot geloofsrus gekom het nie. Somtyds was die hele vergaderplek so in beroering vanweë die groot getalle wat tegelyk gebid en geroep het dat dit die indruk van wanordelikheid gemaak het. By 'n paar enkelinge was daar ook ander verskynsels, soos floutes en stuiptrekkings. Hierdie emosionele uiterstes, selfs uitwasse, is egter geen wesenlike bestanddeel van herlewing nie.

Die geestelike herlewing in Zoeloeland het uiteraard ook sy emosionele faset gehad - trane oor sonde en trane van vreugde was geen uitsondering daar nie. Opmerklik is dit egter hoe die nugtere Erlo Stegen en die ander leiers waak teen die oormaat van emosie. Daar word besef dat emosionele aanvoelinge en opwellinge met die werking van die Heilige Gees verwar kan word. Een van die leiers op Kwasizabantu stel dit dan ook duidelik dat hulle en emosionele Christene nie langs een vuur sit nie.

Van die ongewone verskynsels by die herlewing in Zoeloeland is die vreemde maniere waarop mense soms tot 'n sekere kennis gekom het, naamlik deur drome, visioene of 'n stem wat hulle as die stem van God hoor. Alhoewel daar nie getuienis is dat hierdie openbaringe dikwels by die negentiende-eeuse herlewings in Suid-Afrika voorgekom het nie, was gesigte en drome waardeur die wil van die Here bekendgemaak is of waardeur dit afgelei is, ook daar nie onbekend nie. Hierdie "openbaringe" hoort ook nie tot die wese van 'n geestelike herlewing nie.

Treffende gebeure tydens die herlewing in Zoeloeland was die aanmerklike aantal wonderlike genesings. Alhoewel daar getuienis is dat dieselfde ten tye van die herlewings in Sjina en Indonesië gebeur het, is daar, sover bekend, geen parallel hiervoor in die vroeëre herlewings in Suid-Afrika nie. Hoe opspraakwekkend ook al, en hoe groot die vreugde en dankbaarheid ook al wat hierdie genesings tot gevolg het, is ook sulke genesings seker nie deel van die wesenlike van 'n geestelike herlewing nie. Soos die emosionele golwe en buitengewone bekendmakings, is ook wondergenesings nie veel meer as rand-

verskynself nie - dit is God se "pasella" soos Erlo Stegen sê, sy bykomende geskenk.

Hoe moet 'n mens oordeel oor die getuienis dat selfs 'n gestorwene naby Kranskop tydens die geestelike herlewing uit die dood opgestaan het? Is sulke gebeure ook randverskynsels by geestelike ontwakings? Of is hier miskien sprake van onopsetlike dwaling, 'n begryplike liggelowigheid of selfs opsetlike misleiding? Of kan dit wees dat God deur so 'n wonderlike gebeurtenis dit duidelik wou maak dat Hy wat die geestelike dooie lewend maak dieselfde God is wat mag het om 'n gestorwe liggaam tot lewe te roep? Volgens die strekking van Luk 5:23 kan ook hier gevra word: Wat is makliker: Om 'n geestelike dooie tot lewe te bring of om 'n liggaamlik gestorwene op te wek? Natuurlik is geen ding vir God moeilik nie en niks is vir Hom onmoontlik nie.

Voorts wil Luk 5:24-26 vir ons leer dat Jesus Christus onder daardie besondere omstandighede 'n wonderwerk gedoen het juis om die bewys te lewer dat Hy volmag het om sondes te vergewe en die lewe te vernuwe. Ook getuig die Skrif in Joh 11:45 dat baie mense tot geloof in Christus gekom het nadat hy vir Lasarus uit die dood laat opstaan het. Presies dieselfde het gebeur nadat Lydia daar naby Kranskop weer tot die lewe teruggekom het - baie mense het tot geloof in Christus Jesus gekom. Wou God ook nie miskien daar weer eens die bewys lewer dat Hy volmag oor beide die geestelike en die liggaamlike, volmag oor beide sonde en dood het nie? En wou Hy op so 'n uitsonderlike manier nie maar net sy eer verhoog en mense tot verlossing bring nie? God werk inderdaad op wonderlike wyses!

Watter verband die opwekking van dooies met geestelike herlewings het, is nie maklik aan te dui nie. Gedurende die tydperk toe die vroeë kerk nog sterk onder die leiding van die Heilige Gees gestaan het - miskien kan ons dit die herlewingstadium noem - is Tabita deur die bemiddeling van Petrus opgewek. En weer het baie mense daarna in die Here geglo! (Hand 9:40-42). Die geskiedenis van herlewings hierna tot by die twintigste eeu bring geen duidelike berigte van gestorwenes wat weer tot lewe gekom het nie. Ons eie eeu weet egter te vertel van sulke gebeure tydens geestelike ontwakings. Moeilik kontroleerbare berigte maak melding van opstandings uit die dood tydens die onlangse herlewing in Indonesië. 'n Betroubare getuie soos dr. Jonathan Chao van Hong Kong vertel ook van ten minste een geval van 'n opstanding uit die dood tydens die geestelike ontwaking in Sjina toe duisende mense Christus as verlosser en Here leer ken het. Ook hier was die geseënde gevolg van hierdie wondergebeure dat baie in Jesus Christus geglo het. Nog eietydse getuienis aangaande so 'n gebeurtenis dek natuurlik die geval van Lydia Dube van Kwasizabantu, opvallend genoeg, weer binne die raamwerk van 'n geestelike herlewing.

Kan dit wees dat die krag van die Heilige Gees tydens herlewings so intens, so vurig is dat self die liggaamlike dood nie kan stand hou nie? Watter verklaring daar ook al is, en watter effek so 'n wonderlike gebeurtenis ook al mag hê, bly dit nog steeds 'n randverskynsel wanneer dit in 'n herlewingsituasie plaasvind. Die hoofsaak by 'n herlewing is en bly die eer van God en die heil van mense.

## Die vrug van herlewing

Die belangrikste in elke herlewing is nie allereers die aantal gelowiges wat tot nuwe toewyding kom of die aantal ongelowiges of naam-Christene wat hul tot die Here bekeer nie. Die hoofsaak is dat God Homself as God openbaar en deur mense as hul God erken, bely, gevolg en geëer word. God stuur 'n herlewing tot sy eie eer,

maar die eer word gehandhaaf en verkondig deur bekeerde en toegewyde mense. Dit is dan ook die mooiste vrug van elke herlewing: God word weer as God geëer.

Hartgrondige bekerings en toewyding van groot getalle mense binne 'n kort tydjie is een van die opvallende kenmerke, maar ook 'n onmisbare vrug, van 'n geestelike herlewing. So kon die gemeente van Wellington in die Boland net na die herlewing wat in 1860 begin het, berig dat die gemeente in enige weke meer vooruitgegaan het as in al die jare van sy bestaan. Erlo Stegen lewer dieselfde getuienis aangaande die krag en vrug van die herlewing as hy sê dat daar binne die eerste paar dae baie meer bekeerlinge was as in die hele twaalf jaar van sy bediening. Wat onmiddellik na Pinksterdag gebeur het, gebeur weer in tye van herlwing: Die Here voeg elke dag gereddes toe tot die gemeente (Hand 2:47).

Naas die diepgrypende sondeoortuiging en hartgrondige bekerings is 'n verdere vrug van herlewing die dieper verlange na 'n hoër vlak van heiligheid. Nie alleen duidelike sonde nie, maar alles wat enigsins die eie geestelike lewe of die van iemand anders kan benadeel, word afgewys en afgesweer. Die oproep van Paulus dat die gelowige hom van alle besoedeling van die vlees en die gees moet reinig en die heiligmaking in die vrees van God moet volbring (2 Kor 7:1), val dan veelal op geopende ore en gehoorsame harte.

By Kwasizabantu leef die oortuiging sterk dat as daar nie met die persoonlike sondes afgereken word nie, daar geen blywende seën en vrug kan wees nie. Dit is alleen maar sonde wat 'n herlewing kan verhinder, stuit of selfs tot 'n einde kan bring. Erlo Stegen vertel van 'n motorwerktuigkundige deur wie 'n hele aantal mense na Christus gebring is. Skielik egter was dit asof alle kontak afgesny is. Dae, weke, drie maande gaan verby, maar niemand kom langer deur hom tot die lig in Christus nie. Ten einde raad vat hy die ver pad wat na Kwasizabantu voer. Hy vertel vir Erlo Stegen wat so swaar op sy hart druk: Die Gees van die Here het opgehou met werk! Deur die gesprek het 'n daad van sonde egter aan die lig gekom. Laat daardie aand het hulle saamgebid. Die sonde is bely. In vrede is die werktuigkundige daar weg. Terug by sy huis, vind hy dat drie persone reeds wag - op soek na verlossing! Dieselfde tyd toe die sonde verwyder is, het die Heilige Gees kilometers verder weer begin werk. En die werktuigkundige was weer 'n werktuig in die hand van die Here!

Weer eens is die waarheid van die Woord van die Here bevestig dat sy oor nie te swaar is om te hoor nie, en sy arm nie te kort is om te help nie, maar dat die sondes van sy volk die hindernis is (Jes 59:1-2).

'n Vrug van alle herlewings is die verinniging van die gemeenskap van die gelowiges. Daar is 'n verlange om saam te kom vir lof, gebed en ondersoek van die Woord. Geestelike ervarings word met mekaar gedeel. Meer nog, Christene word evangeliste. Die blye boodskap hou hulle nie vir hulleself nie. Nie alleen is so 'n ywer vir die evangelie 'n vrug van die herlewing nie, maar dien ook tot voortgang en verbreiding van die herlewing.

## Is herlewing vandag nodig?

Het die kerk van vandag 'n herlewing nodig? Is wat behoef word nie eerder hervorming nie? Sulke vrae word gevra. Herlewing en hervorming moet egter nie as alternatiewe of selfs as teenoorgesteldes beskou word nie. Die heerlikste herlewings in die geskiedenis het juis in die tyd van die groot hervormers - Fransiskus van Assisi, Savonarola, Luther, Calvyn, Knox en Wesley - plaasgevind.

Alhoewel hervorming en herlewing dikwels hand aan hand gaan, is die twee tog nie dieselfde nie. Die verskil kan naasteby so aangedui word: Hervorming is die terugkeer van die mens na die Woord en die leef uit die Woord; herlewing is as't ware die terugkeer van die Here na sy kerk sodat die kerk kan leef deur sy Gees. So gestel, is daar 'n parallel tussen, aan die een kant, bekering en vervulling met die Gees en, aan die ander kant, hervorming en herlewing. Wat bekering en vervulling met die Gees in die lewe van die enkele gelowige is, is hervorming en herlewing ongeveer in die lewe van die gemeente of gemeentes. Soos die gelowige hom nog daagliks tot die Here moet bekeer, het ook die gemeente van die Here steeds behoefte aan hervorming. Hervorming alleen, selfs deur 'n begeesterde hervormer, is tog nie genoeg nie. Wêreldgelykvormigheid, selftevredenheid, oppervlakkigheid, onverskilligheid en allerlei vorme van doodsheid in die kerk kan nie deur hervorminge alleen reggestel word nie. Wat nodig is, is 'n teenwind teen die rukwinde van geestelike en sedelike verwilderinge; wat behoef word, is die hemelse vuur as middel teen die koudheid in die kerk.

Dit kan nie ontken word dat die kerk van Christus nie altyd in en deur die Heilige Gees leef nie. Baiekeer is daar met die belydenis en vorm van die kerk niks verkeerd nie, maar die warm hartklop ontbreek. Selfs kan die kerk baie bedrywig wees, maar die makabere moontlikheid is daar dat dit slegs die bewegende doodsbeendere is, weliswaar met vleis en vel oordek, wat Esegiël in die laagte gesien het (Eseg 37:8). Beweging was daar, maar die Gees het ontbreek!

Baie duidelik is dit dat Esegiël met hierdie beeld wou sê dat daar wel voorheen lewe was. Wat nou nodig is, is dat daar wéér lewe by die volk van die Here kom, 'n herlewing dus! En so 'n herlewing gebeur wanneer die Gees oor hulle en in hulle kom. Dan kom daar werklik innerlike lewe, dan is mense in staat om op te staan, in staat om te gaan en in staat om staande te bly teen die verleidinge en aanvalle van die Bose!

'n Mens hoef nie te vra of ons 'n herlewing nodig het nie, ook nie of ons die reg het om een te verwag nie. As die verlede bewys het dat dit in God se wil inbegrepe was dat droewe tye van geestelike insinking met blye dae van geestelike groei afgewissel word, moet die mens hom williglik laat inskakel by die wil van God. Buitendien was ook die tye van ontmoedigende teenslae nie buite die wil van die Here nie, want so dikwels is juis in daardie donker dae die wapens van die lig gesmee vir die oorwinning deur die Heilige Gees.

As 'n mens eers herlewing ervaar het, sê Erlo Stegen, is jy daarna met niks minder tevrede nie. Herlewing beteken vir hom meer as al die skatte van hierdie wêreld, want dit beteken dat God in hul midde is. Natuurlik kan met reg gevra word of God dan nie altyd met ons is nie.

Het Christus dan nie self in Matt 18:20 belowe dat waar selfs 'n klein groepie in sy Naam vergader is, Hy in hul midde is nie? Erlo Stegen gebruik 'n sprankelende beeld as hy verduidelik: Somtyds as die son sak, lyk dit baie na volmaan. Dit is wel die son, maar nie in sy glans, hitte en krag nie. Die atmosfeer, stof en rook werk dempend op dit alles in. So anders egter op 'n helder middag! Dan skyn die son in sy verblindende glans en hoë hitte. Dan is dit nie nodig om vir iemand te vertel dat dit die son is wat skyn nie, want die son vertel dit self! So is dit in tye van herlewing. As die dempende, selfs verduisterende atmosfeer van sonde verwyder is, openbaar God hom in sy lig, krag en heerlikheid. Dan kan die mens nie anders as om God-bewus te wees nie.

Herlewing vervang nie die gereelde gemeentebediening nie, maar wanneer die herlewing kom, win die bediening aan vaart en vrug. Herlewing bring sielsdeursoekende sondeoortuiging, skriftuurlike skuldbelydenis, reinigende restitusie, voller vreugde, 'n hunkering na heiligheid, lus tot die Woord, kontak in gebed en krag in getuienis. Herlewing verlewendig die gemeente en bring die kinders van die Here tot 'n dieper, ryker en gehoorsamer lewe. Deur herlewing word onbekeerdes uit sonde en dood verlos. Deur herlewing word die Here se naam geheilig, sy koninkryk kom en sy wil geskied.

Al het 'n donker wolk van moedeloosheid oor miljoene toegesak, al is dit waar dat die mensdom bedreig word deur monsters wat hy self geskep het, al lyk dit selfs asof die evangelieprediking magteloos staan om die moedeloosheid te verdryf en die monsters te besweer, tog mag die moed nie opgegee word nie. Tydig en ontydig moet die Woord verkondig word (2 Tim 4:2); met getrouheid moet al die pligte van die bediening uitgevoer word (2 Tim 4:5). Die gelowige en gemeente van Christus wat verlang na die vuur, volheid en vrug van die Heilige Gees sal ook hier nie ophou nie. Hulle sal hul sondes bely en aflê; hul sal hul opnuut in gehoorsaamheid na God se wil rig, terwyl hul verlangend en volhardend bid: "Wil U nie weer die lewe vir ons nuut maak sodat u volk hul vreugde in U kan vind nie?" (Ps 85:7).

Sal die Here dan nie uit die hemel verhoor nie? Sal Hy nie weer sy vuur in ons aansteek nie? En as die vuur kom, sal ons ondervind dat God met krag in ons midde is.